## ’N WOORD VOORAF

Hierdie opstelle is in die eerste plaas geskryf om vir myself duidelikheid te kry oor die sake wat daarin behandel word. Ek maak geen aanspraak daarop dat my gegewens en gevolgtrekkings onfeilbaar is nie, maar ek voel nietemin dat baie dinge in verband met die Trek in Natal, waarvan ek vroeër ’n baie vae idee gehad het, nou vir my baie duideliker is. Die gedagte het toe by my opgekom dat dit miskien baie Afrikaners wat in ons geskiedenis belangstel ook tot hulp sou wees as hulle die opstelle kon lees. So het die idee van publikasie ontstaan.

Met waardering moet genoem word die raad en wenke van mnr. J. M. H. Viljoen, redakteur van *Die Huisgenoot,* in watter blad daar reeds van die opstelle verskyn het, en die bereidwilligheid van mnr. H. J. Otto, bestuurder van die Nasionale Pers, om die publikasie te onderneem. Ook moet mnr. Venter en ander lede van die personeel van die Argief in Kaapstad bedank word vir die moeite wat hulle gedoen het om Gideon Joubert se verslae aan my beskikbaar te stel.

Ek het die deur van die skatkamers van ons argiewe maar net so effentjies oopgemaak om daarin te loer en was verbaas om te sien watter skatte daar nog onaangeroer lê. Dit behoort nie moeilik vir die deskundige navorser te wees om nog baie waardevolle gegewens in verband met die Voortrekkers in ons argiewe te kry sonder om te diep te delwe nie.

Enige informasie wat sou kan lei tot aanvulling of verbetering van wat in hierdie opstelle voorkom, sal hartlik verwelkom word.

Celliers straat 274,
Pretoria,
Oktober 1938.
E. G. JANSEN.

## INHOUD

# ’N KORT OORSIG

## I. NATAL IN 1838

Voordat die Voortrekkers in 1838 in Natal gekom het, was die 1and feitlik ontvolk deur die uitdelgings oorloë van Tsjaka en Dingaan. Noord van die Tugela het daar sekere stamme gewoon wat aan the Zoeloes onderhorig was. Jobe se stam was gevestig in die streek waar die Sondagsrivier en die Wasbank naby Joobskop (Jobeskop) inmekaar vloei, en Matowaan het met sy stam die buurt van Elandslaagte gewoon, waar ’n hoë kop vandag nog sy naam dra. Verder het daar ’n aantal naturelle, meestal vlugtelinge, by Port Natal onder beskerming van die blankes aldaar gewoon. In 1814 en daarna het van tyd tot tyd blankes daar gaan woon om handel met die naturelle te dryf. Luit. Farewell, luit. King en Henry Fynn was van die eerstes wat hulle daar gevestig het. In Oktober 1837 het Retief op sy reis van die Drakensberg na Port

Natal geen mens aangetref nie, en in later jare het Cloete verklaar dat toe die Voortrekkers in Natal kom, daar nie meer as 10,000 naturelle in die hele streek, soos hy destyds bestaan het, Zoeloeland natuurlik uitgesluit, gewoon het nie. Die meeste van hulle was in die omtrek van die Baai en het onder beskerming gestaan van die blankes wat daar gewoon het. Binne ’n tydperk van tien jaar het die getal vermeerder tot oor die 100,000. Dit was toe te skrywe aan die instroming uit alle oorde van naturelle wat onder beskerming van die blankes wou woon.

## II. PIET RETIEF

In Oktober 1838 het Piet Retief sy trek op die Drakensberg naby Oliviers pas laat staan en met vyftien man en vier waens na Port Natal vertrek, waar die Engelse handelaars hom baie vriendelik verwelkom het. Daarvandaan het hy na Dingaanstat gegaan met die doel om te probeer grond kry van Dingaan. Die Zoeloevors het die Boere beskuldig dat hulle vee van hom geroof het. Retief kon toe dadelik sê dat die diewe Basoeto's was, en Dingaan het beloof dat as sy gesteelde beeste teruggebring word, hy grond aan die Boere sou afstaan. Retief is toe eers terug na Port Natal, en teen die end van November het hy weer by sy trek gekom, wat intussen die Drakensberg afgekom en toe aan die Tugela gestaan het. Teen die end van Desember het Retief met ’n klein kommando vertrek om die gesteelde beeste van die Basoetohoof Sikonyella, wat by Imperani (Ficksburg) gewoon het, te kry. Die onderneming het geslaag en op 11 Januarie 1838 was Retief terug by sy trek, wat toe by Doornkop, suid van die Tugela, gestaan het. Die kommando het 700 beeste, 63 perde en 11 gewere saamgebring.

Op 25 Januarie het Retief met sy klompie mense na Dingaanstat vertrek en op 3

Februarie daar aangekom. Die geskiedenis van hoe die traktaat geteken is en hoe Retief en al sy manskappe op verraderlike wyse vermoor is, hoef ek nie hier te behandel nie.

## III. DIE MOORD EN DAARNA

In die vroeë more van 17 Februarie 1838, toe dit nog heeltemal donker was, het die Zoeloe-impi's die Trekkers aangeval wat suid van die Tugela gestaan het, meestal langs die Bloukrans- en die Boesmans rivier. Die mense het niks vermoed nie en is vermoor voordat hulle weerstand kon bied, want hulle is in hul slaap oorval. Veertig mans, 56 vrouens, 185 kinders en 250 bediendes het die lewe verloor. Maar gelukkig is party kampe betyds gewaarsku, sodat hulle kans gehad het om teenstand te bied. Langsamerhand het die Trekkers die oorhand gekry en aanvallend begin optree. Die Zoeloes is eers gestuit en uiteindelik moes hulle vlug. Onder leiding van Maritz, Cilliers en ander voormanne is die Zoeloes agtervolg tot aan die Tugela en ’n groot aantal is doodgeskiet. Maar ongelukkig het hulle byna al die vee van die Voortrekkers meegevoer. Dit was tydens die gevegte van daardie dag dat Marthinus Oosthuizen die Van Rensburg-trek deur sy weergalose dapperheid gered het. Hy het naamlik deur die Zoeloes heen gejaag en vir die Van Rensburgs, wat op ’n koppie vasgekeer was en toe al feitlik sonder ammunisie was, ’n voorraad kruit en lood gebring wat hulle in staat gestel het om die aanvallers af te slaan.

Na die moord het die Voortrekkers in die grootste nood verkeer. Piet Uys, wat nog anderkant die Drakensberg was, het so gou moontlik kom help, en in April 1838 het die ongelukkige Vlugkommando uitgetrek. Hulle moes egter by Italeni vir die Zoeloes wyk, en in hierdie geveg het Piet Uys, sy dapper seun Dirk en nog ’n aantal burgers gesneuwel. In

dieselfde maand het 'n aantal Engelse van Port Natal met 'n kommando Swartes Zoeloeland ingetrek om Dingaan van daardie kant af aan te val. Oorkant die Tugela het die Zoeloes hulle aangeval en na 'n heftige stryd die oorwinning behaal. Byna al die Engelse en 'n groot aantal van hul volgelinge het in die slag gebly. Potgieter, wat die bevel oor die Vlug-kommando met Uys gedeel het, wou nie in Natal bly nie en het kort daarna die land met sy mense verlaat. Daarna het die Trekkers maande lank in laers gestaan en groot ontberings ondergaan. In Augustus 1838 het die Zoeloes weer 'n aanval gemaak op die laers, wat toe aan Boesmans rivier gestaan het op die plek wat later bekend geword het as Veglaer. Die aanval het twee dae geduur, maar is afgeslaan. Daarna het daardie laers verskuif na die Klein-Tugela, waar Maritz se laer al 'n ruk gestaan het. Dit was die hoof laers van die Voortrekkers tot in Januarie 1839, toe die Wen kommando teruggekom het. In November 1838 het Andries Pretorius aangekom.

Hy is toe gekies tot Kommandant-Generaal en was aan die hoof van die kommando wat teen die end van daardie maand teen Dingaan uitgetrek het en later bekend was as die Wen kommando. Op 16 Desember 1838 is die slag by Bloedrivier gelewer, en enige dae daarna is die beendere van Retief en sy Manskappe by Dingaanstat gekry. In 'n leersak, wat Retief altyd gedra het, is ook die traktaat gevind wat Dingaan geteken het. Daarna het die slag in die klowe van die Wit-Umfolozi plaasgevind, waar Hans de Lange deur sy dapper optrede die kommando gered het. Die Boere is deur die Zoeloes in 'n hinderlaag gelok en moes die hele dag veg om uit te kom. Alexander Biggar, enige Boere en 'n aantal Swartes wat aan die Boerekant geveg het, het daar gesneuwel. Die kommando het toe teruggekeer na die laers aan die Klein-Tugela. Daarna het Andries Pretorius sy gesin

anderkant die Drakensberg gaan haal, terwy1 die meeste mense na Pietermaritzburg getrek het, waar daar reeds in Oktober 1838 ’n dorp aangelê is deur Piet Greyling.

## IV. Kortstondige Republiek

Onderwyl die Wen kommando nog in die veld teen Dingaan was, het majoor Charters op bevel van goewerneur sir George Napier Port Natal met ’n troepemag beset. Van Engelse kant is verklaar dat dit maar net ’n tydelike maatreël was om die Boere in toom te hou in hul optrede teen die Zoeloes! In Februarie 1839 het Charters vertrek, en kapt. Henry Jervis is in bevel gelaat. Hy het hom egter nie veel met die Boere bemoei nie, maar het probeer om vrede tussen hulle en Dingaan te bewerkstellig. Nieteenstaande allerhande beloftes was die Zoeloekoning se gedrag egter hoogs onbevredigend. Hy het nie die beloofde skadevergoeding betaal nie en die Trekkers het voortdurend gevrees dat sy impi's hulle te enige tyd sou aanval.

In September 1839 het Dingaan se broer, Panda, met ’n groot deel van die Zoeloenasie uit Zoeloeland gevlug, hom in Natal onder beskerming van die Voortrekkers kom plaas en beloof om te help teen Dingaan.

In Desember van dieselfde jaar het Jervis met sy troepe vertrek, aangesien die Britse Regering geen uitbreiding van grondgebied in Suid-Afrika wou hê nie, en so is Natal in besit van die Boere gelaat.

In Januarie 1840 het die Bees kommando onder Andries Pretorius uitgetrek. Panda het die kommando vergesel, maar sy impi onder Nongalaza het ’n ander weg gevolg om Dingaan te gaan aanval. Teen die end van die maand het Nongalaza Dingaan se impi aan die Mkuzirivier verslaan. Die Boere het gelaer aan die Swart-Umfoloos, waar Pretorius Panda op 10 Februarie 1840 tot koning van die Zoeloes verklaar het. Daarna het die

kommando teruggekeer met ’n buit van ongeveer 40,000 beeste.

Die Boere het nou voortgegaan met die organisasie van hul republiek. Pietermaritzburg is as die hoofstad gekies en die Volksraad het daar vergader.

Reëlings is getref dat verteenwoordigers van Winburg en Potchefstroom ook sitting in die Raad sou hê, maar die onmiddellike belange van daardie dele sou behartig word deur ’n Adjunk raad. Plase is vir applikante aangeteken, gemeentes is gestig en die nodige stappe is gedoen om die burgerlike lewe van die Trekkers behoorlik te organiseer.

Weenen is in 1840 gestig. Dit was een van die drie plekke waar ’n landdros aangestel is. Die ander twee was Pietermaritzburg en Port Natal. Die eerste landdros van Weenen was Andries Spies, en sy jurisdiksie het uitgestrek tot die mense wat noord van die Tugela gewoon het. Die jare 1840 en 1841 kan beskou word as jare van organisasie en konsolidasie. Toe al die sake taamlik agtermekaar was, het die Volksraad die Goewerneur van die Kaap genader met ’n versoek dat die onafhanklikheid van die Boere erken sou word. ’n Lang korrespondensie het gevolg, waarin sir George Napier die houding ingeneem het dat die Boere nog Britse onderdane was, terwyl die Volksraad op welsprekende wyse betoog het dat hulle onafhanklik was. Napier wou maar alte graag Natal annekseer, maar die Britse Regering was daarop teen. ’n Heftige agitasie is daarop in Kaapland op tou gesit ten gunste van anneksasie. Die handelsgemeenskap was hierin besonder aktief, want hulle het gevrees dat as ’n weg na die binneland geopen sou word deur ’n hawe wat nie onder Britse bestuur was nie, hul handel daaronder sou ly.

Die Boere het gedurig las gehad van naturelle, vernaamlik van Boesmans, wat hulle vee gesteel het. Teen die end van 1840 is ’n kommando uitgestuur wat Ncapaye,

kaptein van die Bacas, aangeval het. Hierdie stam het naby die Umzimvubu gewoon en van die gesteelde beeste is hulle gekry. ’n Eensydige verslag van wat plaasgevind het, is aan die Goewerneur gestuur deur sendelinge, wat ook ’n naburige Pondo kaptein met die naam Faku daartoe gekry het om die beskerming van die Britse Regering in te roep, hoewel hy glad nie deur die Boere bedreig is nie. Die agitasie van die Kaaplandse handelaars, die vertoë van sendelinge e.a., die versoek van Faku om onder Britse beskerming geneem te word en die bewering, dat die optrede van die Boere in Natal onrus onder al die Swart Stamme tot in die Kaapkolonie sou veroorsaak, het almal as redes gedien om Napier te versterk in sy voorneme om Natal te annekseer. In die begin van 1841 is die eerste stap gedoen toe kapt. Smith met ’n troepemag gestuur is aan aan die Umgazi rivier te kampeer, ten einde, so is dit voorgestel, die naturelle te beskerm.

Die korrespondensie oor onafhanklikheid het uitgeloop op ’n weiering van die Britse Regering om die onafhanklikheid van die Boere te erken en daar is besluit om Port Natal weer te beset. ’n Skitterende uiteensetting van die standpunt van die Boere is aan sir George Napier gestuur. Dit is gedateer 21 Februarie 1842 en geteken deur Joachim Prinsloo as president en J. J. Burger as sekretaris van die Vo1ksraad.

Hoewel die besluit om Port Natal weer te beset lank tevore geneem was, het kapt. Smith eers in April 1842 van sy kamp aan die Umgazi na Natal vertrek. Toe hy daar aankom, het die Boere tevergeefs geprotesteer. Die oorlog van 1842 het gevolg, en Smith is vasgekeer totdat die skepe *Conch* en *Southampton* opgedaag het met troepe aan boord onder bevel van kol. Cloete. Smith is toe ontset en ’n ruk daarna het die Boere hulle onderwerp. Onderwyl Smith vasgekeer was, het Richard King stilletjies weggekom en na

Grahamstad gery om hulp te gaan haal. Dit is deur sy kordaatstuk dat hulp gestuur en Smith ontset is. Na die ontset van Smith het Cloete die naturelle laat weet dat hulle alle perde en beeste wat hulle kon kry, na hom moes bring. Die gevolg was dat die naturelle begin roof en selfs drie Boere vermoor het. Toe Pretorius protesteer, het Cloete geantwoord dat die Boere verantwoordelik was vir die toestand deur te rebelleer en dus die gevolge moes dra!

## V. 'N TUSSENREGERING

Nadat 'n ooreenkoms met die Boere op 15 Julie 1842 geteken is, het kol. Cloete na Kaapstad teruggekeer en die bevel aan Smith wat nou majoor was, oorgelaat. Die ooreenkoms het o.a. bepaal dat die administrasie en burgerlike instellings ongehinderd sou voortduur totdat die wense van die Regering daaromtrent bekend sou wees. 'n Streek om die Baai is egter uitgesluit. Die Volksraad het dus in funksie gebly en het voortgegaan met sy sittings, maar hy was feitlik magteloos.

'n Tydperk van groot verwarring het nou ingetree. Baie Boere was heftig teen onderwerping en het ernstig daaraan gedink om weerstand te bied. Pretorius het bedank as Kommandant-Generaal en Gert Rudolph is in sy plek gekies. Daar was geen eensgesindheid onder die mense nie en daar was altyd die vrees vir 'n aanval van die Zoeloes. Die instroming van naturelle het sake nog moeiliker gemaak. In die begin van 1843 het Mawa, 'n tante van Mpande, onrustig geword vir haar eie veiligheid in Zoeloeland, omdat Mpande besig was om moorde op groot skaal te laat pleeg, en sy het toe na Natal gevlug. Binne enkele weke het ongeveer 50,000 naturelle oor die Tugela na Natal gevlug. Die gebeurtenis is vandag nog onder die naturelle bekend as “die vlug van Mawa.” Die Boere wou 'n kommando op die been bring om die naturelle terug te dryf, maar Smith het

verklaar dat as hulle geweld gebruik, hy die vlugtelinge sou help. Groot onrus is veroorsaak deur die swerwende naturelle, wat hulle na willekeur tussen die blankes gevestig het. Baie Boere het hul plase verlaat en na Pietermaritzburg getrek. Onder sulke omstandighede was dit moeilik om enige doeltreffende weerstand teen die Engelse te organiseer.

In Mei 1843 is adv. H. Cloete van Kaapstad, 'n broer van kol. Cloete, aangestel as Kommissaris om sake in Natal namens die Britse Regering te reël. Hy het in Junie 1843 in Natal aangekom en onderhandelings met die Boere aangeknoop.

In Augustus het die Volksraad te midde van groot opgewondenheid vergader. Kmdt. Mocke het met 'n sterk kommando van anderkant die Drakensberge gekom en daar was alle moontlikheid dat 'n uitbarsting sou plaasvind. Andries Pretorius en ander voormanne, onder wie J. N. Boshof, het hulle ten gunste van onderwerping beywer. Toe Cloete verklaar dat hy die Drakensberge sou aanbeveel as grens van die nuwe Britse gebied, het die mense van anderkant die berg hulle onttrek, omdat hulle verstaan het dat die anneksasie hul grondgebied nie sou raak nie. Hulle het dit waarskynlik des te geredeliker gedoen omdat hulle gesien het dat 'n groot aantal Natallers ten gunste van onderwerping was. Die Volksraad het toe besluit om die voorwaardes van die Britse Regering aan te neem. Dit was by hierdie geleentheid dat die vroue Cloete vasgekeer en hom gedwing het om hulle aan te hoor. Hulle het verklaar dat hulle liewer kaalvoet oor die berge na vryheid of die dood sou loop as om hulle aan die Britse gesag te onderwerp. Die protes het egter nie gehelp nie, en die Volksraad het besluit om die onderwerping te bekragtig. Baie mense het toe Natal verlaat, sodat daar maar ongeveer 500 gesinne in Natal oorgebly het. In die begin van Oktober 1843 het Cloete 'n besoek afgelê by Panda. Daar is toe 'n

traktaat onderteken waarin die grense tussen Natal en Zoeloeland vasgelê is en ’n ander waarin St. Luciabaai aan die Engelse afgestaan is. Cloete het daarna self St. Luciabaai besoek. Geen vaste regering vir Natal is egter ingestel nie. Die Volksraad het nog in funksie gebly. Die gevolg was dat die onsekerheid en onrus voortgeduur het. In Augustus 1844 is ’n nuwe Volksraad gekies, maar die lede het geweier om die eed van getrouheid af te lê. Smith het die Raad toe ontbind en aangekondig dat die ou lede in funksie bly! Maar een van die eerste besluite wat hulle neem, was om die instromende naturelle van plase te verwyder. Daarop het Smith die uitvoering van die besluit belet.

Na die onderwerping van 1843 het die Volksraad versoek dat Natal ’n afsonderlike kolonie sou wees en dat ’n Wetgewende Raad van twaalf lede deur die burgers gekies sou word. ’n Hele reeks ander aanbevelings is ook gemaak. Daar is egter nie veel notisie van hierdie aanbevelings geneem nie.

Natal is as deel van die Kaapkolonie geannekseer en in Augustus 1845 is sy grense by proklamasie vasgestel. In Desember 1845 het Martin West, wat vroeër siviele kommissaris van Albany was, as luitenant-goewerneur in Natal aangekom met ’n aantal amptenare om die nuwe administrasie onder Britse bestuur aan die gang te sit.

## VI. Onmoontlike Toestande

Andries Pretorius het sy bes gedoen om die Boere oor te haal om Natal nie te verlaat nie. Toestande het egter so sleg geword dat hulle nie anders kon as om te trek nie. Met Smith kon hulle niks uitvoer nie, en almal het gereken dat nou dat daar ’n vaste regering was sake sou verbeter. Maar die instroming van naturelle het ongehinderd voortgeduur. Daar was geen beheer oor hulle nie en

veediefstal het op groot skaal plaasgevind. West was nie die man wat die Boere uit die moeilikheid sou help nie, soos ook blyk uit die korrespondensie wat Pretorius met hom gevoer het. Langsamerhand het die mense tot die oortuiging gekom dat daar geen ander uitweg was as om te trek nie. Voordat hulle egter tot dié stap oorgegaan het, is Pretorius gevra om goewerneur Pottinger op Grahamstad te gaan spreek. Pottinger het geweier om hom te ontvang, en toe hy terug kom, was die Boere al op trek.

## GIDEON JOUBERT SE BESOEK IN 1838

Gideon Joubert. was ’n welgestelde boer en veldkornet in die distrik Colesberg. Later was hy ook kommandant. Hy was nie ten gunste van die emigrasie nie, maar hy was die Trekkers nietemin baie goedgesind. Hy het die vertroue geniet van die Goewerneur, sir George Napier, en Stockenström het van hom gesê dat hy een van die respektabelste en betroubaarste manne in die Kolonie was. Teen die end van April 1838 het hy briewe uit Natal ontvang waarin hulp gevra is. Dit was net na die ongelukkige afloop van die Vlugkommando. Hy het toe besluit om die Trekkers te gaan besoek, gedeeltelik uit nuuskierigheid aangaande die toestand waarin hulle verkeer en ook met die doel om hulle te probeer oorhaal om na die Kolonie terug te keer. Hy het die reis in Mei 1838 onderneem en is vergesel deur Boshof, die latere President van die Vrystaat. Boshof was ’n amptenaar en het sy verlof gebruik om die Voortrekkers in Natal te gaan besoek. Later het hy sy indrukke in ’n aantal briewe wat in die Kaapse koerante gepubliseer is, weergegee. Hy is toe deur Stockenström gesuspendeer en later uit die staatsdiens ontslaan, waarop hy by die Voortrekkers in Natal aangesluit en later ’n belangrike rol onder hulle gespeel het.

Op weg na Natal het Joubert en sy geselskap op 16 Mei die trek van Hendrik Potgieter ontmoet, wat op die terugreis uit Natal was na die slag van Italeni. Dit was twee dagreise van die Drakensberg af, en Potgieter se koers was na Sandrivier.

Boshof het hom later in sy briewe baie skerp oor Potgieter se handelwyse uitgelaat. Onder andere het hy vertel dat die Trekkers in Natal die nederlaag en die dood van Uys aan sy optrede toeskrywe. Al wat Joubert van die ontmoeting sê, is dat dit skyn asof Potgieter uit onnodige vrees die Drakensberg uitgetrek het, want hulle het die vyandelike Swartes nie weer gewaar nie, en dit lyk of Dingaan ook geskrik het, want hy het baie manskappe verloor.

Miskien was Boshof te skerp in sy veroordeling van Potgieter. Volgens sy skatting was daar ongeveer 160 man met hul gesinne en vee wat saam met Potgieter getrek en dus sy sienswyse gedeel het. Verder sê hy dat daar omtrent 600 mans en 3000 vrouens en kinders met 1000 waens in Natal agtergebly het. (Chase, II, 21.)

Op 21 Mei het die geselskap by Maritz se laer aangekom. Joubert praat van twee kampe. Die een sal dié van Maritz gewees het op Strydpoort, naby Doornkop, en die ander die Modder laer aan die Bloukransrivier. Maritz en Landman was weg toe Joubert daar aankom. Joubert vertel dat die Engelse en Swartes aan die Baai om hulp teen die Zoeloes gevra het en dat die twee voormanne met 150 man en in die dertig, waens af getrek het daarheen. Hulle was egter binne enkele dae na Joubert se aankoms terug, en toe het daar ’n geskil ontstaan tussen Maritz en Landman oor wie in bevel sou wees in Port Natal, wat intussen deur die Trekkers in besit geneem is. Die saak is behandel deur die Volksraad, wat uit 24 persone bestaan het, en is in der minne geskik. Joubert het ook die Raad ontmoet en gepraat oor die gewese

slawe of die "apprentise," soos hulle algemeen genoem is. Landman het self later na die kus afgetrek en aan die mond van die Umgeni gelaer.

Joubert vertel verder dat Maritz 'n groot kanon van Port Natal saamgebring het, en die plan was om 'n kommando uit te stuur teen Dingaan, maar die perde was in so 'n slegte toestand dat hulle besluit het om die veldtog uit te stel tot na die winter.

'n Geskenk van 330 rds. wat Joubert namens die mense van Colesberg oorhandig het, is met die grootste dankbaarheid deur die Trekkers erken. By sy terugkoms in Colesberg het Joubert 'n verslag van die besoek gestuur aan die siviele kommissaris van die distrik, en dit is waarskynlik na aanleiding daarvan dat hy later opdrag gekry het om die gewese slawe wat by die Voortrekkers was, te gaan terughaal. Die verslag is gedateer te "Nieuw Hantam," 11 Julie 1838, en is te vind in die Argief in Kaapstad. Dit is die verslag van sy tweede reis wat in die volgende stuk behandel word. Hierdie verslag is gedateer te Hebron, 19 Desember 1838, en is ook in die Argief in Kaapstad - C.O.834 (1838).

Die slawe in die Kaapkolonie is vry verklaar in 1834, maar hulle het ingeboek gebly by hul base vir enige jare daarna. Met die Groot Trek het baie van die gewese slawe vrywillig met hul base saamgetrek en die meeste het getroue diens gelewer. Van die 250 bediendes wat in die moord by Bloukrans die lewe ingeskiet het, was die oorgrote meerderheid waarskynlik gewese slawe. In die meeste gevalle was hulle bale geheg aan die families by wie hulle gewerk het.

Dit was hiérdie mense wat Joubert opdrag gekry het om te gaan terughaal. Sy instruksies is op 16 Oktober 1838 deur die Goewerneur, sir George Napier, te Kaapstad uitgevaardig. In die instruksies word verwys na die "onwettige" trek en die "ontvoering" van die gewese slawe, wat in Engeland verontwaardiging

verwek het, en daar word verklaar dat die gewese slawe opgeëis en teruggebring moet word na dié dele van die Kolonie waarvandaan hulle op “onwettige” wyse vervoer is. Aan Joubert word dan opdrag gegee om hierdie taak uit te voer. Hy word gewaarsku om geen onderhandelings met die Trekkers aan te knoop en geen diskussies oor hul vorm van regering met hulle te voer nie, hoewel hy hulle moet laat verstaan dat die Britse Regering hul handelwyse nooit sal goedkeur nie. As daar gewese slawe is wat nie met hom wil terugkom nie, moet hy hulle nie dwing nie, maar verklarings van hulle afneem. Joubert moes met takt en vriendelikheid te werk gaan, en dit is duidelik dat die bedoeling was dat hy hom geen magte moes aanmatig wat hy nie besit het nie. In art. 9 van die instruksies word gesê dat hy aan die naturelle stamme moes duidelik maak dat die Trek onwettig was en geen aanmoediging van die kant van die Regering gekry het nie. Die instruksies is te vind in Bird se *Annals of Natal*, Deel I, bls. 415.

Toe Joubert sy reis begin, het hy hierdie instruksies nog nie ontvang nie. Hy het egter van die siviele kommissaris van Colesberg verneem wat van hom verwag word en dat die instruksies later agterna gestuur sou word. Hy moes so gou moontlik vertrek, want berigte van ’n kommando wat binnekort teen Dingaan sou uittrek, het reeds in die Kolonie aangekom. Hy het op 23 Oktober 1838 van sy plaas in die distrik Colesberg vertrek met twee waens, vier-en-twintig wa perde, ses-en-twintig ryperde, agt burgers, twee koetsiers en vier agterryers. Hy het oor Riet- en Kaffer rivier getrek tot by Thabantsjoe, wat hy “Thaba oensu” spel. Van daar het hy na Sandrivier getrek, waar hy Jacob de Clerk en Pieter Jacobs en ander “invloed hebbende persone” ontmoet en aan hulle die doel van sy sending verduidelik het. Hulle het geen beswaar daarteen gehad nie en het beloof om

die apprentise of gewese slawe voor hom te bring. Op sy hele reis het hy blykbaar nie die minste teenstand gekry nie; almal was bereidwillig om die uitvoering van sy sending te vergemaklik. Die mense aan Sandrivier het hom aangeraai om hom te haas as hy die mense in Natal nog wou ontmoet, want almal het klaargemaak om op kommando te gaan.[1] Hy het eers egter die mense van Potgieter se trek, wat langs die Sandrivier versprei was, besoek. Hy het Potgieter nie ontmoet nie, maar sy veldkornet, G Kruger, het beloof om hul gewese slawe by sy terugkoms uit Natal voor hom te bring.

Op 5 November 1838 het hy by die laer van Bernard Rudolph en J. Potgieter aan die Klein-Tugela aangekom.[2] Die vorige dag het hy al bemerk dat daar ’n “gif puis” aan sy linkerhand was, wat op die reis deur verwaarlosing vererger was, en hom later baie moeilikheid sou gee. Die laer was in drie dele, wat egter naby mekaar gestaan het, en een was heeltemal ommuur met sooie.[3] Die mense het meestal gewoon in huise wat van pale gebou, terwyl daar ook hartbeeshuisies was. Die gesaaide op die lande was maar in ’n slegte toestand. Joubert het met Rudolph, wat daar “magistraat” was, gepraat en ook met kommandante en veldkornette, en almal het beloof om die meeste gewese slawe op 7

[1] Dit was die voorbereidsels vir die Wenkommando. Pieter Jacobs het self later afgetrek na Natal met ’n aantal burgers om aan daardie kommando deel te neem.

[2] Die meeste mense was sedert Augustusmaand hier saamgetrek. Maritz se laer het daar van vroeër gestaan. Rudolph, Jacobus Potgieter, Jan du Plessis en ander met hul mense het hierheen getrek van Veglaer aan die Boesmansrivier, na die Zoeloe-aanval op daardie laer op 13 en 14 Augustus. Rudolph het hom aangesluit by Maritz se laer aan die linkerwal van die Klein-Tugela, en die ander het gelaer aan die regterwal van die rivier. Maritz is op 23 September oorlede, en Rudolph her toe die leiding op hom geneem.

[3] Vandaar die naam “Sooilaer.”

November voor hom te bring, en die wat ver in die veld was met vee sou dan op die 8ste verskyn. Die belofte is dan ook getrou nagekom.[4] Daar was meer van hulle as wat hy verwag het en hulle was almal goed gekleed in skoon klere. Hy het aan hulle verduidelik waarvoor by gekom het, en ’n klein aantal het hulle bereid verklaar om met hom saam te gaan wanneer by van die Baai terugkom, waar hy ook nog die Trekkers moes besoek. Van diegene wat verkies het om te bly, het hy verklarings geneem wat ook deur ’n paar lede van sy geselskap geteken is. Rudolph het met

[4] Erasmus Smit maak melding Van die koms van Joubert in die laer op 5 November, en op 7 November teken by o.a. aan: “Heden werden de gewezen slaven (allen welgekleed en bij hun zinnen) voor de heer Gideon Joubert gedaagd en onderzocht: allen (op zes na) verklaarden dat zij 't zeer goed hebben bij hunne meesters; dat zij vrijwillig zijn medegegaan; en dat zij niet weer willen terugtrekken.”

algemene goedkeuring verklaar dat al die gewese slawe vry is.

Daardie dag was die gif puis aan Joubert se hand baie erger en sy hand en arm was tot aan die skouer geswel. Die vrou van Sarel Cilliers, by wie hy tuis was, het hom die hand in lou pekelwater laat hou. Hy het nie daaraan gedink, sê hy, dat nattigheid ’n nadelige uitwerking op puiste het nie. Die pyn het dadelik heeltemal uit die hand na die kop getrek, sodat hy gevoel het asof hy kon sterf. Alles wat hy gedrink het, het uitgekom. Onderwyl hulle besig was om sy kop te druk, slaan die pyn skielik op die hart, en het hy so benoud geword dat hy die dood verwag het. Toe onthou hy skielik dat hy ’n bietjie gif- of slanghoutjies [5] op brandewyn by hom het. Hy neem ’n mondvol daarvan, en binne twee

[5] Slanghoutjies: ’n sekere soort bossie wat die oumense gebruik het as middel teen slangbyt en ook vir sekere borskwale.

minute was die kwaad weg van die hart en weer in die hand. Dieselfde dag nog, 8 November, het hy vertrek met ’n ossewa wat hy van die weduwee Maritz gehuur het. Die perdewaens het hy agtergelaat en net ses man te perd, een van die koetsiers en twee agter-ryers saamgeneem.

In sy verslag praat Joubert van die Drakensberg as die “eerste afsit” en van die berg by Pietermaritzburg as die “tweede afsit” van die land. Op 10 November kom hy by die Umgenirivier en die volgende dag gaan hy “de tweede afsit van het land af ook genoemd stinkhoud berg ook bosjesmans berg” en kom by die laer van Piet Greyling[6] en Philip Nel, wat daar “magistraat” is. Die mense daar het hom beloof om die gewese slawe voor hom te bring wanneer by van die Baai terugkom. Hulle het hom vertel dat die vee aan die Baai, perde, skape en veral beeste, baie vrek, en hy het dit raadsaam geag om mev. Maritz se osse nie daarheen te neem nie. Mense het hom ook verseker dat as hy nie gou maak nie hy Landman en die meeste manne aan die Baai nie tuis sou vind nie, want almal het hulle gereed gemaak om op kommando te gaan. Hy het toe byna moed verloor, want sy hand was toe so erg dat hy nie te perd kon ry nie. Hy het nog gedurig van die slanghoutjies en pleisters gebruik, maar daardie aand het Piet Greyling ’n groot pap gemaak van die saagsel van geel-hout, meel en melk en dit op die hand gesit. Dié nag het by taamlik goed geslaap en die volgende môre was die seer oopgebreek, “soo dat mijn hand de swarte slijm afliep en was gesak.” Hy vind toe dat hy weer te perd kon ry. Die wa en osse het hy daar gelaat en te perd met ses man verder gery.

[6] Dit was Pietermaritzburg. Op 23 Oktober 1838 teken Erasmus Smit in sy dagboek aan: “Tevens heeft de Raad de eerste dorpsplaats genoemd: ’n nieuwe aangelegde kolonieplaats, door de legerkommandant Piet Greyling aangelegd, en door de Raad genoemd - Pieter Maritzburg.”

Van Greyling se laer (Pietermaritzburg) vertel Joubert dat daar ’n stroom water geloop het wat vyftien duim diep was in ’n voor vier spit breed en twee spit diep. Die tuine was in erwe verdeel en daar was ook groot saailande, maar oor die algemeen was die gesaaides in ’n slegte toestand. Die tuine wat goed bewerk is, was egter in ’n redelike toestand. Skade aan die gesaaides is ook aangerig deur rooi vliegende sprinkane, wat ook aangetref is tot naby die Baai.

Op sy verdere reis het Joubert ’n klein laer aangetref nie ver van die Baai nie. Dit was die laer van Casper Badenhorst, wat met sy gesin en vriende die Baai verlaat het weens die sterfte onder die vee. Daar was geen ander gewese slawe as ’n sekere Adonis en sy vrou en kinders nie. Hulle het hom vertel dat Badenhorst hulle beloof het om hulle na die Kolonie te bring na die terugkeer van die kommando, maar aangesien die kans nou daar was, sou hulle met hom saam gaan wanneer hy terugkeer. Die hand het nou begin genees.

Op 13 November is die reis voortgesit tot by die laer van J. Uys aan die mond van die Umlaas rivier. Joubert het toe siek gevoel aan die koors, maar na ’n bietjie rus het hy met die mense gepraat oor sy sending, en hulle het beloof om die gewese slawe voor hom te bring. Hulle het hom egter verseker dat Landman, wat hy baie graag wou ontmoet, dieselfde dag te perd sou vertrek na Rudolph aan die Klein-Tugela om die kommando te probeer beweeg om af te kom na die Baai en van daar teen Dingaan op te trek.[7] Hy het toe haas gemaak en dieselfde dag gery tot by Louw Badenhorst se laer aan die Baai. Daar het hy Landman ontmoet, wat toe al blykbaar op weg was na die Klein-Tugela. Landman

[7] Dit was waarskynlik die advies van Biggar, wat later met ’n aantal Swartes onder sy bevel saam met Landman en sy mense by die Wenkommando aangesluit het.

het hom vertel dat hy reeds twee van sy gewese slawe op eie onkoste oorsee na die Kolonie teruggestuur het en dat in sy laer die veldkornet Joubert sou sorg om die gewese slawe voor hom te bring. Daarop is Landman voort, en Joubert het sy intrek geneem by Gert Kemp in Badenhorst se laer. Badenhorst het hom ’n brief gewys wat hy aan Faku[8] gestuur het en twee briewe van die Engelse sendeling by Faku, Jenkins, een aan Badenhorst self en die ander aan ’n veldkornet “coubi” (Cowie).[9] Uit die briewe was dit vir hom duidelik dat die boere “met dat volk in de sterkste vriendschap verkeer soo dat ik vond dat de trek boeren geen andere vijanden hebben als tans alleen dunghan (Dingaan).” Sy koors het toegeneem, en ’n sekere Jan Muller, wat ’n ses of sewe maande tevore daar aangekom en ’n entjie buitekant die laer gewoon het, die aand kom besoek en pille ingegee.

Op 14 November het Joubert met Badenhorst, Kemp na Landman se laer aan die mond Umgeni gery. Daar het die veldkornet gewese slawe voor hom gebring, maar daar was nie een war geneë was om met hom saam te gaan nie, hulle verklarings laat teken. Daar was egter twee kinders wie se moeder nog in die Kolonie was. Sy het hulle in die sorg gelaat van ’n sekere Schoeman. Hulle het ook geweier om saam te gaan en het gedwing om by hul baas te bly. Joubert het dit egter as sy plig geag om hulle saam te neem en hulle daartoe gedwing “tegen wil en dank.” Joubert, die veldkornet van Landman se laer, het hulle nog self nog self na Badenhorst se laer vervoer. In sy verslag vertel Gideon Joubert

[8] Faku was ’n Pondohoof wat aan die Umzimvubu gewoon het. In 1841, nadat die Boere Ncapaye aangeval het, het by op aandrang van Jenkins e.a. Britse beskerming aangevra, hoewel hy nooit deur die Boere bedreig is nie.

[9] Cowie was ’n skot wat met die Voortrekkers saamgetrek het.

dat hy so sleg gevoel het dat by skaars Badenhorst se laer kon haal. Hy het egter nog met die gewese slawe daar gepraat. Enige van hulle het ingestem om met hom saam te gaan, en hy het verklarings van die ander afgeneem. Een van sy maats, H. Spies, het nou ook die koors gekry. Muller het hulle albei dié aand na sy huis geneem en gedokter. Hy het hulle in die aand "wat werkende medisijnen" ingegee en die volgende more elk 'n "vommitief," en toe dit by Joubert nog nie werk nie, het by in die middag 'n "sagte porgati" (purgasie) ingekry.

Op 16 November, sê Joubert, "sag ik dat onse paarden de koppen kou wert" (kou in die koppe kry - perdesiekte?). Hy het toe onrustig geword en huur 'n wa en osse om na Uys se laer te gaan. Daar het hy sy gewone prosedure gevolg in verband gewese slawe. Daar was egter drie kinders, die oudste waarvan veertien jaar was. Hul moeder was ook nog in die Kolonie. Volgens wat hulle gesê het sy hulle onder die sorg gelaat van die oorlede P. Uys om opgelei te word. Joubert wou hierdie drie kinders ook dwing om met hom saam te gaan, maar, sê by, "ik vond geen mogelikheijt. Sij kleefde hun juffrou de weduwee uijs aan en wilde niet van hun moeder hooren toen ik aandrong begon sij te huijlen en schreuwden drijgde mij in de bossen te ontsnappen ik liet hun daar en nam van hun geen verklaring maar van mijn gesellen om dat sij klijn is"

Dieselfde dag het by teruggekeer na die Baai, daar 'n wa met osse en 'n drywer vir die reis na Pietermaritzburg gehuur en nog 'n ent van die reis daarheen afgelê.

In verband met die laers aan die kus sê Joubert dat in die drie laers maar min tente te sien is. Die mense daar woon byna almal in paalhuise wat fraai gebou is. Die pale of mure

word gemaak van “minger houd”[10] wat aan die Baai in die see groei.. Die timmerasies en balke is byna almal van ronde hout, “soo vraaij als min ooijt ken sien.” Die vleie aan die see en ook die oop plekke op die “ruggens” is so ver as ’n mens kan sien bedek met tuine van duisende Swartes. Mielies, bone, ens., is daar te vind.

Op sy verdere terugreis was hy weer aan by Casper Badenhorst. Adonis was nou nie meer so gretig om met hom saam te gaan nie. Hy was bang dat hy sou skade ly, want “sijn beesten en bokken kalven en lammen” Sy vrou het egter gedwing om saam te gaan, en uiteindelik is sy en die kinders met Joubert saam. Adonis het met een kind agtergebly en sou later op sy eie tyd met sy vee trek. “Ik lade van hem op bijkans een vrag goederen kis emmers potten beddens carossen en soo voort,” verklaar Joubert in sy verslag.

Op 18 November was Joubert weer in Greyling se laer, en daar het hy sy gewone prosedure met die gewese slawe gevolg. Van sonsondergang tot laat in die nag was daar ’n aanhouderade en gestadige stortreën “met verbasende donder en bliksem vermeng soo dat de aarde van de donder beefde en de laager en tenten door een verlig was.” Daar-vandaan het hy van 19 tot 22 November gereis - 40 uur - tot by die laers aan die Klein-Tugela. Hy voel toe dat by al weer te perd kon ry, maar was nog nie heeltemal gesond nie. Pieter Jacobs het intussen van Sandrivier daar aangekom met sy kommando.

[10] Mengerhout is verkry van ’n soort boom wat aan die kant van die see in tropiese lande groei. Die bome staan gewoonlik dik opmekaar in die modder en in seewater op laagliggende grond wat deur die seewater oorstroom word. Daar is baie van die home aan die kant van Durban se baai. In die tyd van die Voortrekkers was daar baie meer, en toe Smith in 1842 sy aanval op die Boere gemaak her, was daar ook baie van die bome by Kongella, waar die slag plaasgevind het. Die Engelse naam is mangrove.

Joubert het toe by hom gehad 25 gewese slawe. Van Rudolph se laer was daar maar drie. Drie ander wat hom die vorige keer beloof het om saam te gaan, het nou weer kop uitgetrek en besluit om te bly. Hy vertel dat die vyf-en-twintig wat sou saamgaan "waaren mees vrouwen en kinderen ook oude die niet kon gaan. Sij hadde tesamen ruijm twee vragte goederen of pakase."

Voorbereidsels vir die terugreis uit Natal moes nou gemaak word. Op regeringskoste is 'n wa vir £15 gehuur, en vir homself het Joubert 'n wa vir £22 10s. gekoop. Toe hy sake in orde begin bring vir die terugreis, sien hy dat hy "nog niet alle pakasies van kos kisten huijsraat van de aprentisen en mijn eijgen goed als ook de aprentisen self niet kon vervoeren," en hy koop toe vir homself 'n wa met nog 'n span osse vir £71 5s. Hy het toe die drie gewese slawe laat roep wat besluit het om te bly, want hy wou verklarings van hulle kry. "Sij waaren alle in potgieters lager naas aan rudolf dog over de rivier klijn Donkela,"[11] sê hy. Hulle het nie gekom nie en hy het hulle maar laat vaar. Toe hy op 24 November op vertrek staan,[12] 12) was "Jacob Sorien en vransien," wat hy van die kus gebring het, "niet present." Hy het hulle laat roep en "sij gaf mij tekennen dat sij hun verhuurt heb en daar sal blijven sij keerde mij de rug en ging in de lager vergetende mijne moeijte met hun van de baaij tot hier en ook het gouvernemends kosten aan hun gedaan. Sij vergaaten hun verschuldigde dank." Hy het hulle toe ook laat vaar en daardie dag gery tot aan die Groot-Tugela. Hy het met hom saamgeneem 'n memorie aan goewerneur Napier geteken deur Voortrekkers, waarin hulle protesteer teen die toesit van die handel aan die baai van Natal. In die memorie word

[11] "Donkela" is Tugela.

[12] Op 24 November teken Erasmus Smit aan: "Gideon Joubert is heden met de gewezen slaven vertrokken uit de legers."

’n kort oorsig van hul wedervaringe gegee en “leugenachtige” berigte teen gespreek. (Preller, *Voortrekkermense* VI, bls. 95.) Die volgende dag het hy Bart Pretorius[13] onder aan die Drakensberg ontmoet. Bart was op pad na die kommando wat nog wagtende was op die koms van Landman se mense van die Baai.[14] Van hom het Joubert die Goewerneur se instruksies en ander dokumente ontvang. Bart Pretorius was nie ’n boodskapper nie. Hy het eenvoudig Joubert se pos, wat hom agterna gestuur was, saamgebring. Bart was ook blykbaar baie haastig, want Joubert vertel dat “hij rijsde sonder te versuijmen voort toen ik nog mijn hande waste wand ik en piet pienaar hadde 2 Elanden geschoten en aan vlees gewerk hoewel ik toen nog niet vris was.” Toe by sy instruksies lees, was by bly om te sien dat by in alles feitlik die wense van die Goewerneur nagekom het. Hy het net nie geweet van artikel 9 nie. Hy was nog besig om te oorweeg of hy nie sou terug ry te perd na Rudolph se laer om die dokumente daar te verduidelik nie, want by was ’n bietjie bang dat daar miskien ’n misverstand oor kon ontstaan, toe daar ’n klomp mense kom wat agter Andries Pretorius[15] aanry, wat alreeds in die laers by die kommando aangekom het. By hulle was ’n sekere Grobler wat die indruk gemaak het van ’n opregte en verstandige man te wees. Aan hom het Joubert toe die dokumente toevertrou, saam met ’n brief van homself. Dié aand het die osse in die donker en mistige weer weggeloop. Joubert, Pienaar en Knobel het hulle agterna gesit en by die

[13] Op 26 November teken Erasmus Smit aan: In de namiddag arriveerde in ons leger de heer en vriend Bart Pretorius, met ’n paardewagen.”

[14] Volgens Bantjes het kommandant Landman en sy mense op 3 Desember by die kommando aangesluit, wat toe al op weg was van die Tugela na Kliprivier.

[15] Volgens Erasmus Smit het Pretorius op 22 November by die laers aangekom.

Tugela gekry, waar hulle op ’n draf op weg terug na die laers was. Die volgende more toe dit dag word, het hulle eers weer by die waens gekom. Dit het gestortreën toe hulle dieselfde dag die berg uitgaan, en dit het so nat geword dat die perde en osse geval en die waens gevaarlik gegly het, sodat hulle met rieme vasgehou moes word.

Op 1 Desember is De Clerk se laer aan die Sandrivier bereik, en dieselfde dag het Joubert met twee man na Hendrik Potgieter gery om daar met die gewese slawe te praat. Hulle het almal met hom saamgegaan, behalwe een, wat oud en gebreklik was en deur sy baas, Andries Beetge, behandel is soos ’n kind. Toestande by De Clerk se laer was maar sleg. ’n Koue suidwestewind het gewaai en die stof was so erg dat dit onmoontlik was om die diere op te pas, wat uitmekaar geloop het. Daar was ook niks te vreet nie. Die veld was niks as stof nie en swart van die droogte. Die perde het verdwyn en daar was geen kans om hulle op te soek nie, want die weer het aangehou. Die enigste hoop was dat hulle koers na die Kolonie sou vat en dat hulle later opgespoor sou word. ’n Beloning is uitgeloof aan enigeen wat die perde sou terug besorg. Die osse se pote was ook deurgeloop, en Joubert bekla hom daaroor dat by ’n span osse wat hom £26 5s. gekos het met nog een daarby, moes verruil vir nege ander wat maerder was as syne. Hy reken blykbaar tien osse as ’n span. Later het hy een van die perde by “n kraal van Barend Barendse gekry, en veertien ander is deur ’n Boer aan hulle terug besorg. Sy beloning was £1.

Joubert het nog op verskillende plekke gewese slawe aangetref voordat hy op 13 Desember tuis gekom het. Sy verslag is gedateer te Hebron, 19 Desember 1838, en is gerig aan “Wel Edele Heer Rawstorne, Civiele Commissaris.”

Die reis het £513 7s. gekos.

Die aangehegte tabel van Joubert se reis is van belang. Dit toon aan hoe hy van dag tot dag getrek het met die ure te perd van plek tot plek. Op sy terugreis van die Baai is die ure van plek tot plek per ossewa bereken.

## JOUBERT SE REIS AFSTANDE EN TYDSDUUR

| 1838 | | Ure te perd. | |
|---|---|---|---|
| | | Uur | ¼ uur |
| Okt. 22 | Van sy plaas in die distrik Coles-berg tot by Drie kuil oor die grens | 6 | 3 |
| Okt. 23 | Van Drie kuil tot H. Badenhorst | 8 | 3 |
| 24 | Van H. Badenhorst tot Rietrivier | 3 | 3 |
| 25 | Van Rietrivier tot Kaffer rivier | 7 | 1 |
| 26 | Van Kaffer rivier tot Thabantsjoe | 7 | 1 |
| 27 | Van Thabantsjoe tot Witrivier (Vetrivier) | 6 | 3 |
| 28 | Van Witrivier tot Laai spruit | 3 | 3 |
| 29 | Van Laai spruit tot Sandrivier by Jacob de Clerk | 4 | 1 |
| 30 | Van Jacob de Clerk om Hendrik Potgieter se laers te besoek en terug | 4 | 0 |
| 31 | Van Jacob de Clerk tot Bo-Sandrivier | 6 | 1 |
| Nov. 1 | Van Bo-Sandrivier tot Bothas-laagte | 8 | 1 |
| 2 | Van Botha 1759 laagte tot Stofspruit | 7 | 0 |
| 3 | Van Stofspruit tot Elandspruit | 6 | 0 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| 4 | Van Elandspruit oor die Drakensberg tot Groot-Tugela | 7 | 3 |
| 5 | Van Groot Tugela tot Klein Tugela by die laer van Bernard Rudolph en J. Potgieter | 9 | 1 |
| | (Hy het daar oorgebly tot 8 Nov.) | | |
| 8 | Van Klein Tugela tot Boesmans rivier | 9 | 1 |
| 9 | Van Boesmans rivier tot Mooirivier | 6 | 3 |
| 10 | Van Mooirivier tot die Umgeni | 10 | 0 |
| 11 | Van Umgeni tot Stinkhout berg of Boesmans berg (Pietermaritzburg) by die laer van Piet Greyling en Philip Nel | 7 | 3 |
| 12 | Het gery tot by die laer van Casper Badenhorst na die Baai se kant | 8 | 0 |
| 13 | Van Casper Badenhorst tot J. Uys se laer by die see, aan die mond van die Umlaas | 6 | 0 |
| 13 | Van Uys se laer tot Louw Badenhorst se laer aan die Baai | 1 | 1 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| 14 | Van Louw Badenhorst na Landman se laer aan die mond van die Umgeni. (Hy het dieselfde dag weer teruggekeer na Louw Badenhorst se laer.) | 1 | 1 |
| 15 | Was hy siek en het in Louw Badenhorst se laer oorgebly. | | |
| | | Per Ossewa. | |
| Nov. 16 | Van Louw Badenhorst weer na J. Uys | 3 | 0 |
| | (Van nou af is sy tydrekening per ossewa.) | | |
| 16 | Van J. Uys na die Baai en ’n ent verder op die terugreis | 7 | 0 |
| 17 | Vandaar, by C. Badenhorst verby, tot aan die Umlaas | 10 | 0 |
| 18 | Van die Umlaas tot Greyling se laer aan Boesmans berg (Pietermaritzburg) | 9 | 0 |
| 19 - 22 | Van Pietermaritzburg tot by die laers aan die Klein Tugela | 40 | 0 |
| 23 | Oorgebly in Rudolph se laer | | |
| 24 | Van die Klein-Tugela tot aan die Groot-Tugela | 7 | 2 |
| 25 | Van die Groot-Tugela tot onder aan die Drakensberg. | 6 | 3 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| 26 | Van onder Drakensberg tot by Knobelkraal | 8 | 0 |
| 27 | Van Knobelkraal tot Stofspruit | 11 | 0 |
| 28 | Van Stofspruit tot Suurspruit | 14 | 0 |
| 29 | Van Suurspruit tot Bo-Sandrivier | 8 | 0 |
| 30 | Van Bo-Sandrivier tot naby De Clerk se laer | 9 | 0 |
| Des. 1 | Vandaar tot by De Clerk se laer. (Dieselfde dag het hy na H. Potgieter gery) | 2 | 0 |
| 3 | Van De Clerk se laer tot aan Laai spruit | 7 | 0 |
| 4 | Van Laai spruit tot Vetrivier | 4 | 0 |
| 5 | Van Vetrivier tot Manus spruit | | 0 |
| 6 | Van Manu spruit tot Thabantsjoe | 2 | 2 |
| 7 | Van Thabantsjoe tot Modderrivier | 7 | 0 |
| 8 | Van Modderrivier tot Bulskop | 9 | 0 |
| 9 | Van Bulskop tot Rietrivier | 8 | 2 |
| 10 | Van Rietrivier tot Van Zyl spruit | 7 | 2 |
| 11 | Van Van Zyl spruit tot Jantjies fontein | 8 | 1 |
| 12 | Van Jantjies fontein tot Brak vlei | 7 | 1 |
| 13 | Van Brak vlei oor die grens tot op sy plaas | 5 | 0 |




**VOORTREKKER KOMMANDO ROETES**

Die roetes wat deur die verskillende Voortrekkerkommando's gevolg is. Die skrywer wil nie daarop aanspraak maak dat die roetes in alle opsigte volkome juis aangegee word nie, hoewel daar geen twyfel bestaan wat betref die algemene rigting nie. Die leser sal opmerk dat die Vlugkommando die Sondagsrivier en die Wasbank baie laer deurgetrek het as die Wen kommando. Waar ’n datum vermeld word, is die bedoeling dat die kommando die aand op daardie plek oorgebly het.

## VOORTREKKERLAERS

Daar bestaan tot dusvêr geen duidelike aanwysing van die plekke waar die Voortrekkerlaers in Natal na die groot moord op 17 Februarie 1838 van tyd tot tyd gestaan het nie. Dit is uiters moeilik om uit die reeds gepubliseerde werke ’n duidelike begrip van die terrein te kry of om vas te stel van waar die verskillende kommando's teen Dingaan opgetrek het.

Wat hier volg oor die Voortrekkerlaers, is ’n poging om die bewegings van die vernaamste trekke in Natal aan te dui. Die aantekenings in Erasmus Smit se dagboek word geneem as leidraad, maar dit word aangevul deur gegewens uit ander bronne en deur oorlewerings, waarvan party verkry is deur ’n besoek aan dele van die terrein. Om die uiteensetting te vergemaklik, word die trekke van Retief en Maritz afsonderlik behandel en daarna die trekke in die algemeen. Dit is ’n poging om ’n duidelike begrip te kry van daardie gewyde terrein tussen die Tugela- en die Boesmans rivier en van die gebeurtenisse wat daar in 1838 plaasgevind het. Mag ander daarop verbeter en voortbou!

## I. RETIEF SE TREK

Toe Retief op 6 Oktober 1837 sy trek op die Drakensberg agtergelaat het om sy eerste reis na Dingaan te onderneem, het sy waens naby Olivierspas gestaan, waar die ou wapad langs gegaan het. Die plek se naam was Kerken berg. Hier is die sogenaamde Retief klip vandag nog te sien, waarop Retief se dogter Debora sy naam in groen olieverf op sy verjaardag, 12 November 1837, geskilder het. Kerken berg word nou Bingham berg genoem, en die grootpad van Harrismith na Bergville gaan nog daar verby, maar dit gaan die berg op ’n ander plek af. Die pad van die Voortrekkers is egter nog duidelik sigbaar.

Op 11 November 1838 het berig van Retief in die laer gekom dat die onderhandelings met Dingaan gunstig afgeloop het. Die 14de November het Retief se trek die berg afgegaan met 23 waens. Teen sononder was hulle aan die voet van die Drakensberg. Daarna het byna elke dag waens die berg afgekom oor dieselfde pas en ook oor Bezuidenhouts pas. Later het Trekkers ook oor Tintwa-, Van Reenens-, De Beerspas en ander passe Natal ingetrek. Hulle het waarskynlik almal die Tugela op verskillende plekke tussen sy samevloeiing met die Klein-Tugela en Bergville deurgetrek. Op 21 November het Retief se trek die Tugela bereik en op 24 November het hulle die rivier deurgetrek en oorkant gelaer. Eerwaarde Erasmus Smit was by hierdie trek, en die datums en sekere ander gegewens is aan sy dagboek ontleen.

Na sy onderhandelings met Dingaan het Retief weer na Durban gegaan, en dit was eers op 27 November dat hy weer by sy trek gekom het, wat roe nog by die Tugela was. Daar het eerw. Smit bly staan tot 8 Desember, toe hy met ander van daar vertrek het. Deurdat ’n as en die disselboom van sy wa gebreek het, het hy afgeraak van Retief se mense en was hy ’n ruk by die Liebenbergs. Op Sondag, 10 Desember, het hy ’n diens gehou wat deur Retief en ander mense van elders bygewoon is. By die geleentheid is Johannes Hendrik de Lange gedoop. Hy is op 24 November 1837 aan die Tugela gebore en is die eerste Voortrekkerkind wat in Natal gebore is. Sy vader was die dappere Hans de Lange. Baie Trekkers het dae lank tussen die twee Tugela riviere gestaan.

Op 15 Desember het Andries Pretorius se geselskap vergesel van Piet Uys by die laers aangekom met twee perdewaens en ’n ossewa. Hulle was net op besoek en het na enkele dae vertrek - Uys terug oor die Drakensberg en Pretorius na Port Natal, van

waar hy terug is na die Kaapkolonie. Dit was byna ’n jaar later dat Pretorius hom weer by die Trekkers in Natal gevoeg het, en toe is hy gekies tot Kommandant-Generaal van die kommando wat later bekend was as die Wen kommando.

Die aankoms van Uys in die laers het ’n bietjie ontsteltenis verwek, want anderkant die Drakensberge het hy verskille met Retief gehad en ook met Maritz, en ’n mens het nie geweet wat hy kon aanvang nie. Die volgende dag het Gert Maritz en Gert Rudolph ook daar aangekom. Maritz het sy trek, wat vanaf Suikerbos rant op weg was, vooruitgekom.

Op Maandag, 18 Desember, was daar ’n groot byeenkoms in Retief se laer, en eerw. Smit teken aan dat die uitslag daarvan was “dat enige geschillen onder twee voorname personen, die zeer hoog gerezen en aanmerk-elik waren, zijn bijgelegd geworden; tot veel genoegen van al de reizigers.” Die volgende dag is ’n diens gehou en daarna was daar ’n vergadering oor die voorgestelde kommando teen Sikonyella. By dié geleentheid het B. Liebenberg namens ’n groet aantal burgers ’n memorie aan Retief oorhandig waarin blydskap te kenne gegee is oor die versoening wat plaasgevind het, maar die ernstige begeerte is uitgespreek dat Piet Uys hom saam met hulle sou verbind met ’n eed van getrouheid aan die Goewerneur, P. Retief, soos hulle op 6 Junie gedoen het, en dat almal wat nog by die Trek sou aansluit dit ook moes doen. Retief het die memorie voorgelees, en Uys het sy toestemming gegee en ooreen-gekom dat hy daaraan sou voldoen wanneer by met sy mense later by die verenigde Trek sou aansluit. Wat op die vergadering van 18 November plaasgevind het en wat Uys daartoe beweeg het om hom met Retief te versoen, word nie deur Erasmus Smit, aan wie se aantekenings hierdie feite ontleen is, vermeld nie.

Op 26 Desember het ’n klein kommando van 50 man met die verteenwoordigers van Dingaan uitgetrek om Dingaan se gesteelde beeste te probeer terugkry van Sikonyella, wat naby die huidige Ficksburg gewoon het. Op 28 Desember het Retief self, vergesel van Thomas Halstead as tolk, vertrek om hom by die kommando te voeg.

Die volgende dag het Erasmus Smit saam met Liebenberg se mense vertrek na Doornkop, waar Retief se laer gevestig sou wees. Hulle het verskeie dae op weg vertoef en het eers op 12 Januarie 1838 by Doornkop aangekom. Hier het hulle Retief aangetref, wat reeds die vorige dag al terug was met die kommando wat na Sikonyella gegaan het. Doornkop, waar Retief se laer gestaan het tot die begin van April 1838, is ’n rant wat enige myle regs van die pad tussen Frere na Winterton geleë is. Hiervandaan het Retief op 25 Januarie 1838 met sy manskappe vertrek om Dingaan vir die tweede keer by Dingaanstat te besoek, waar hulle almal op 6 Februarie vermoor is. Tydens die groot aanval en moord op 17 Februarie is die Zoeloes gestuit voordat hulle by Retief se laer aan Doornkop gekom het. Die laer het ’n toevlugsoord geword vir tal van vlugtelinge en gewondes van die trekke wat deur die Zoeloes aangeval en uitgemoor is. Daarna het baie ander trekke by die Doornkop laer aangesluit en daar gebly totdat die vrees vir ’n nuwe aanval van die kant van die Zoeloes verby was.

Gedurende die maande wat gevolg het, was daar ’n gedurige trekkery van groepies mense van een laer na die ander, en dit sou moeilik wees om al die veranderings te volg. Eerw. Smit het egter by die Retief trek gebly, en deur die aantekenings in sy dagboek te volg, kan uitgemaak word hoe dat daardie trek van tyd tot tyd van staanplek verander het.

Op 2 April het hulle vertrek na Bloukransrivier, waar hulle die laer van Jan du Plessis

aangetref het bestaande uit 100 man met 80 waens. Jacobus Potgieter se laer was ook daar. Hierdie twee laers van Du Plessis en Potgieter het bekend gestaan as die Dubbele Laer en het destyds altesaam 170 waens getel. Die laers het aan die Bloukransrivier gestaan naby waar Frere stasie nou is. Die plaas daarop die laer gestaan het, is later "Plessislaer" genoem. Van nou af was die Retief trek gewoonlik by die Dubbele Laer van Du Plessis en Potgieter. Die aantal waens in die laer het van dag, tot dag gewissel, want daar het gedurig mense van die een laer na die ander getrek.

Op 4 April was Piet Uys, wat aangestel was as kommandant-generaal van die kommando teen Dingaan, in die Retief laer, en het by Lukas Meyer aangestel as kommandant in die plek van Pieter Erasmus, wat bedank het. By baie mense was daar ontevredenheid oor die bedanking, omdat hulle van mening was dat dit te haastig aangeneem was. Die Dubbele Laer van Du Plessis en Potgieter het aan een kant van die Bloukransrivier gestaan en die Retief laer aan die ander kant.

Op 6 April het die Uys-Potgieter-kommando vertrek - een afdeling in die voormiddag en die ander in die namiddag. Eerw. Smit het dienste gehou by albei geleenthede. Die Dubbele Laer was waarskynlik 'n gerieflike punt vir die kommando mense om bymekaar te kom van uit die verskillende laers wat toe bestaan het.

Op 12 April het daar in die aand tyding gekom dat die kommando verslaan is en dat Piet Uys met sy seun Dirk en 'n aantal ander manskappe gesneuwel het. Die volgende dag het die laers van Du Plessis en Potgieter oor die rivier getrek en hulle by die Retief laer gevoeg, en op 14 April het al drie die laers getrek na dié van Jacobus Uys, wat hoër op aan die Bloukransrivier gestaan het op 'n plek wat later bekend was as die Modder laer. Die staanplek van die laer was 'n ent

onderkant die plek waar die pad van Estcourt na Loskop oor die rivier gaan. Volgens Anna Steenkamp se verhaal was daar ongeveer 1000 waens in die Modder laer, en die mense het daar baie swaar gekry weens die aanhoudende reëns. Eerw. Smit vertel dat by partykeer deur die modder verhinder is om, soos sy gewoonte was, buite die laer te gaan bid, en op ’n Sondag het hy ’n diens gehou vir ’n gehoor van slegs veertien manne en ses vroue.

Teen die end van Mei het die laers weer verskuif. Hulle het die Modder laer verlaat en na Boesmans rivier getrek, waar hulle aan weerskante van die rivier gaan staan het, naby die plek waar Estcourt nou is.

Gideon Joubert, wat juis in daardie tyd by die laers was, vertel dat die laers versit is so ver as wat ’n mens op een dag met vee kan trek, maar dat dit ses dae geduur het “door de groote moeijlikheijt om de arme en weduwen voort te helpen.”

Teen die end van Julie het hulle weer getrek. Die laers is toe verskuif na ’n plek hoër op aan die Boesmans rivier wat later bekend was as Veglaer. Die rivier is daar uitgehaal en die mense het begin ploeg en saai. Hier het die Zoeloes op 13 en 14 Augustus weer ’n aanval op die laers gemaak, maar hulle is met groot verlies afgeslaan. Aan die Trekkers se kant het net een man omgekom. Die Zoeloes het egter baie vee buitgemaak.

Veglaer het in ’n groot holte aan weerskante van die Boesmans rivier gestaan, enige myle bokant die teenswoordige Estcourt. As ’n mens ongeveer sewe myl langs die grootpad van Estcourt na Dalton brug ry, kom jy by die woning van ene mnr. Moor. Dit staan regs van die pad, aan die voet van ’n hoë rant langs die hange waarvan die pad verder loop. As ’n mens dan links in die kloof afkyk na die rivier, dan sien jy die terrein van Veglaer. Omdat dit in ’n holte

gelê het, was die laer ook bekend as Gatslaer. In die nabyheid is daar ’n kop wat vandag nog deur die naturelle na Umhlela genoem word, die induna van Dingaan wat die aanvoerder van die Zoeloes by daardie geleentheid was.

Op 26 Augustus is die laers weer verplaas, die keer na die regter wal van die Klein-Tugela, teenoor die plek waar Maritz se laer aan die ander kant van die rivier was, op grond wat later deel uitgemaak het van die plaas “Maritz dam.” Hier het die Trekkers hul laers so goed moontlik verskans en sooi mure rondom gepak. Vandaar die naam “Sooi laer,” wat partykeer verwar word met “Saai laer.” Hier het die laers aan weerskante van die rivier gebly tot die koms van Andries Pretorius op 22 November 1838. Hy is gekies tot Hoofkommandant, en enige dae later het hy met die Wen kommando daarvandaan uitgetrek. Die laers het aan die Klein-Tugela gebly tot die terugkoms van die kommando, op 7 Januarie 1839. Op 11 Januarie het Pretorius vertrek na Modderrivier oor die Drakensberg om sy gesin te haal, en binne enige dae het die meeste waens van die laers vertrek. Party het na Pietermaritzburg getrek en ander na ander dele van Natal. Weens gebrek aan osse het eerw. Smit eers op 18 Januarie weggekom, saam . met ’n geselskap wat uit dertig waens bestaan het, en op 31 Januarie het hulle op Pietermaritzburg aangekom.

## II. Maritz Se Trek

In ’n brief wat Retief op 23 Oktober 1837 uit Port Natal aan Stockenström geskryf het, sê hy dat volgens afspraak Maritz en Erasmus hom op 1 Oktober op die Drakensberg sou ontmoet, en hy het ses dae daar vir Maritz gewag. Sy vrees was dat Maritz die berg te ver noord afgetrek het. Daar moet egter ’n misverstand gewees het, want albei het die

berg eers later oorgetrek; en Maritz was by Hendrik Potgieter se laer aan Suikerbos rant tot na die terugkeer van Potgieter se kommando wat Silkaats in November 1837 in die negedaagse geveg verslaan het. Op 17 November het Maritz ’n brief aan Retief geskryf vanaf Suikerbos rant, naby waar Heidelberg (Transvaal) nou is. Hiervandaan het Maritz met sy mense na Natal getrek. Hy moet by Debeerspas oor die Drakensberg getrek het en toe verder langs wat later bekend was as “De Trekweg van wijlen Maritz” - oor Kliprivier en oor die Tugela in die nabyheid van Spioenkop. Hy self het sy trek vooruitgegaan en was op 16 Desember by die laers tussen die twee Tugela’s. Daar was hy teenwoordig op die vergadering waar die geskille tussen hom en Uys en tussen Uys en Retief uit die weg geruim is.

Later het hy met sy mense verby Doornkop gegaan en sy trek gebring tot aan die Boesmans rivier, naby die plek waar Estcourt nou is. Dit was op die plaas “Saai laer,” waar mnr. G. M. Rudolph nou woon. Dit word gesê dat die Voortrekkers daar vir die eerste keer in Natal water begin uithaal en saaiery aan die gang gesit het. Vandaar die naam Saai laer. Met die aanval van die Zoeloes op 17 Februarie 1838 is Maritz vroegtydig gewaarsku, want sy laer was nie in die lyn van die eerste aanvalle nie en hy kon nog maatreëls tref om die laer in ’n staat van verdediging te bring. Die Zoe1oes is egter verdryf voordat hulle ’n aanval op die laer kon maak, maar hulle is weg met ’n groot klomp vee. Die vrouens het dapper gehelp om die waens in laer vorm te trek, en Maritz kon met ’n klein klompie mense uitry om ander Trekkers te help.

Dit word vertel dat onderwyl die weerbare mans weg was, ’n groot aantal Zoeloes oorkant die rivier verskyn het. Die rivier was vol, en die Zoeloes het probeer om hand-aan-hand deur te kom om die laer aan te val. Die

vrouens en jong seuns het gou ’n klein kanon wat in die laer was, reggetrek en begin skiet op die Zoeloes in die rivier. Gelukkig het hulle raak geskiet, waarop die Zoeloes die wyk geneem het.

Kort na die groot moord het Maritz, sy laer nader aan die Doornkop- of Retief laer gebring, tot op die plaas “Strydpoort,” wat aan die spruit lê wat nou bekend is as Kaalspruit. In 1838 het hier waarskynlik altyd ’n aantal waens gestaan.

As ’n mens van Frere na Winterton ry, dan lê Doornkop ’n ent weg van die pad aan die regterkant. ’n Entjie van die groot rant self is daar ’n langwerpige kop na Winterton se kant, met ’n plaas nie ver daarvandaan nie - ook na Winterton se kant. Dit is die plaas “Strydpoort,” wat nou behoort aan Christiaan Pieter Pretorius, ’n agter-kleinseun van die Kommandant-Generaal. Oorspronklik het die plaas behoort aan die Voortrekker J. Robbertse en later aan A. W. J. Pretorius, ’n seun van die Kommandant-Generaal en grootvader van die huidige eienaar. Die huis is gebou deur Robbertse; maar dit is later van tyd tot tyd verander. Nie ver van die woning nie is daar elf Voortrekker grafte, op een waarvan ’n paar uitgebeitelde letters nog sigbaar is wat aandui dat ’n kind daar begrawe is. Anderkant die spruit op ’n klipkoppie is die murasie van ’n laer of fort wat in ’n ander stuk beskryf word.

Hendrik Potgieter se laer het na die groot moord ook in die nabyheid van Doornkop en Strydpoort gestaan, maar op 18 Maart is dit opgebreek, en een deel van sy mense het aangesluit by die Retief laer by Doornkop en die ander by Maritz se laer op Strydpoort. Dit word gesê dat die naam “Strydpoort” ontstaan het uit die stryd wat daar met Potgieter gevoer is oor sy voorneme om Natal te verlaat nadat die kommando van Uys en Potgieter verslaan is.

Toe die Modder laer teen die end van Mei 1838 verplaas is na Boesmans rivier, het Maritz ook daarheen getrek, en sy laer saam met die van J. B. Rudolph e.a. het byna die hele Juniemaand daar naby die ander laers gestaan. Dit het hom daar egter nie geval nie, dus het hy getrek na ’n plek aan die Klein-Tugela wat later bekend was as Maritz dam. Hier het hy ’n dam laat maak, die rivier begin uithaal en saaiery aan die gang gesit. Op 4 Julie teken eerw. Smit in sy dagboek aan dat sy swaer G. M. Maritz besig is om aan die voet van die Drakensberg ’n dorp aan te lê, lande en tuine te bewerk en huise en ’n kerk te bou. Dit sal wel ’n bietjie vergroot gewees het, maar dit is ’n aanduiding van die bedrywighede wat Maritz daar aan die Klein-Tugela op tou gesit het. Teen die end van Juliemaand het hy die laers aan die Boesmans rivier versoek om na hom te trek, maar om verskillende redes is daar nie aan die versoek voldoen nie. Na die aanval van die Zoeloes op Veglaer op 13 en 14 Augustus is egter besluit om na Maritz se laer te trek, en op 26 Augustus het dit ook geskied.

As ’n mens van Estcourt oor Loskop na Cathkin of Bergville ry, dan kom jy by die brug oor die Klein-Tugela ongeveer drie of vier myl anderkant Loskop. Dit is op die plaas Maritz dam. Maritz se laer het anderkant die rivier gestaan, op die bult in die draai van die rivier, omtrent 800 tree langs die rivier op van waar die brug nou is. Deuskant die rivier, regoor Maritz se laer, het die laers gestaan wat van Veglaer aan die Boesmans rivier gekom het. Hierdie laers was met sooi mure verskans en daarom is hulle partykeer die Sooi laer genoem. Die plaas Maritz dam, soos hy later uitgegee is, het aan weerskante van die rivier gelê en het die terrein van die Sooi laer ingesluit. Daarom is die plaas partykeer ook genoem “Maritz dam of Sooi laer,” wat deur verwarring partykeer ook “Maritz dam of Saai laer” geword het.

Eerw. Smit was in die Sooi laer, en op Sondag, 23 September, teken hy in sy dagboek aan dat hy in die reën deur die rivier gedra is om Maritz wat baie verswak was, te gaan besoek. Dan sê hy verder: “Hij ontsliep (genade en vrede in den Heer gevonden hebbende naar we wensen en hopen) om 11 ure in de nacht, in de ouderdom van 41 jaar 6 maanden en enige dagen.” Die volgende Dinsdagmiddag is Maritz daar begrawe. Sy laer het daar op Maritz dam gebly tot na die terugkoms van die Wen' kommando. Toe is dit saam met die ander laers opgebreek en die mense het na verskillende dele van die land getrek.

Op 16 Desember 1895 is, sovêr dit nog moontlik was, die beendere van die Voortrekkers wat op 17 Februarie 1838 aan Bloukrans, Moord spruit en op ander plekke in hierdie omgewing vermoor is, byeengebring en plegtig herbegrawe. By dieselfde geleentheid het genl. Piet Joubert die hoeksteen gelê van die monument mat daar opgerig is naby die moordtoneel aan die Bloukransrivier. By dieselfde geleentheid is die beendere van Maritz in die nabyheid van die monument herbegrawe. Die beendere is op aanwysing van Marthinus Oosthuizen, die held van Rensburg kop, op Maritz dam opgegrawe.

### III. Die Plaas Maritz dam

Die plan was oorspronklik om die plaas vir openbare doeleindes uit te hou, soos blyk uit ’n besluit van die Volksraad op 29 Junie 1839 geneem wat as volg lui :

> Dat de plaats gelegen aan de Tugelaspruits-drif, gezegd daar de legers gestaan heef, voormaals onder de naam van Maritz dam en nu genoemd Vanstaades dam, aan niemand zal toegekend worden wijl dat tot publieke eindens is uitgehouden.

Later is ’n memorie ontvang van Jan van der Merwe, Gert seun, waarin gevra word dat wanneer die plaas nie meer vir openbare doeleindes gebruik word nie, dit aan hom toegeken sou word. Sy versoek is toegestaan, “wijl hij er de oudste nommer voor getrokken heeft.” Dit was op 4 Oktober 1839. Op 10 Augustus 1840 is ’n memorie behandel van “Anga. Ma. Olievier (Agnita Maria Olivier), voormaals wede. van den WelEd. heer G. M. Maritz wenschende aan haar of hare kinderen mag worden toegekend het plaats aan de spruit van Klein Tugela, daar haar overleden man op begraaven leid. Eenpariglijk door den leeden toegekend na verloop van twee jaren voor haar levenstijd aan haar en na haar doot aan haar gesamentlijke kinderen.”

Hiermee was Jan van der Merwe egter nie tevrede nie, want by het weer gevra dat die plaas aan hom toegeken moet word. Sy versoek is op 16 Junie 1841 in oorweging geneem, en nadat sy kant van die saak sowel as die van Maritz se weduwee gehoor is, is besluit om weer ’n inspeksie te laat hou en om ’n poging aan te wend om die twee applikante albei tevrede te stel. Jan du Plessis en Christ. Klopper is aangestel om die inspeksie te doen. Op 3 Augustus 1841 het Jan du Plessis gerapporteer: “dat hij met de beer J. C. Klopper de plaats Maritz dam heef geinspekteerd op deze wijze, dat aan Jan van der Merwe een plaats is toegekend van de Maritz dam opwaarts, 33 minuten breed en lang 45 minuten, en aan de kinderen van de We. Maritz van de Maritz-dam nederwaarts 60 minuten, overkruis, doch dat er geen verdere open grond is gevonden.” Daarop is besluit om die rapport aan te neem.

Later is die plaas onder die naam Sooi laer aan die weduwee vir haar leeftyd en na haar dood aan haar gesamentlike kinders toegeken, want sy het weer getrou met Izaak Abraham van Niekerk en het kinders by hom gehad.

Die plaas moes egter twee jaar vir openbare gebruik beskikbaar bly, want die pad na en van die Drakensberg het daaroor gegaan. Dit was die pad na Olivierspas, waaroor Retief se laer Natal ingekom het.

## IV. DIE LAERS TYDENS DIE MOORD EN DAARNA

Ons het reeds gesien waar die vernaamste Voortrekkerlaers van tyd tot tyd gestaan het tot na die terugkeer van die Wen kommando in Januarie 1839. Daar was die Retief trek, wat aan Doornkop gestaan het en later aangesluit het by die Dubbele Laer van Jan du Plessis - en Jacobus Potgieter aan Bloukrans. Saam het hierdie laers na die terugkeer van die Vlug-kommando getrek na die Modder laer van Jacobus Uys, wat hoër op aan die Bloukransrivier gestaan het. Daarna het die vier laers verskuif na Boesmans rivier, eers na ’n plek naby waar Estcourt nou staan en later na Veglaer. Van daar het hulle na die Zoeloe aanval van Augustus 1838 weer verskuif na die Klein-Tugela, regoor Maritz se laer op Maritz-dam, waar hulle gebly het tot na die terugkeer van die Wen kommando. Dan was daar die trek van Maritz, wat tydens die moord in Februarie aan Boesmans rivier gestaan het op Saai laer, naby die plek waar Estcourt nou geleë is. Na die moord het hy verskuif na Strydpoort, naby Doornkop, waar hy gebly het tot Juniemaand, toe hy ’n paar weke naby die ander laers aan Boesmans rivier gestaan het. In die begin van Julie het hy egter vertrek na Maritz-dam aan die Klein-Tugela, waar hy in September oorlede is. Sy laer het egter daar gebly tot na die terugkeer van die Wen kommando.

Tydens die moord het Retief se laer nog aan Doornkop gestaan, maar dit is nie aange-val nie. Maritz se laer het gestaan aan die Boesmans rivier en is ook nie aangeval nie. Die laers was nie in die rigting van die eerste

aanvalle nie, en die Zoeloes is gestuit voordat hulle so ver kon kom.

Tussen Doornkop en die Drakensberge het daar nog baie Trekkers gestaan. Onder andere het Hendrik Potgieter se mense naby Van Reenenspas gestaan, en selfs die more van die moord het daar nog waens oor die Klein-Tugela gekom.

Tussen Doornkop en Boesmans rivier het daar oral klompies Trekkers gestaan. Die meeste mense is aan die Bloukransrivier vermoor, vernaamlik by Moord spruit, naby die plek waar die monument nou staan, ongeveer drie of vier myl vanaf Chieveley. Laer af langs die Bloukrans is daar ook mense vermoor, tot op die plaas wat later Moord kraal genoem is, nie ver van Colenso nie. Ook tussen Bloukrans- en Boesmans rivier, van naby, die plek waar Estcourt nou geleë is tot naby Weenen het daar groepies mense gestaan, wat byna almal vermoor is. Die Van Rensburgs was al suid van die Boesmans rivier, nie ver van Estcourt nie, en die Malans was ’n entjie verder, naby waar Willow Grange nou is. Die Malans is nie aangeval nie en het nog dieselfde dag na Maritz se laer getrek. Die Van Rensburgs is aangeval, maar het daarin geslaag om die Zoeloes af te slaan, grotendeels as gevolg van die dapperheid van Marthinus Oosthuizen.

Na die moord op 17 Februarie 1838 het die Voortrekkers gesorg om so ver moontlik in groot laers bymekaar te kom. Dit was egter altyd moeilik om weiding en water vir die vee te kry. Maritz, het van Boesmans rivier gekom na Strydpoort, naby Doornkop. Hendrik Potgieter se laer het ook naby Doornkop gestaan, terwyl dié van Uys ook eers tussen Doornkop en die Tugela gestaan het. Op 18 Maart het Hendrik Potgieter se laer opgebreek; ’n deel daarvan het aangesluit by die Retief laer aan Doornkop, terwyl die ander hulle by Maritz op Strydpoort gevoeg het.

In ’n brief wat mev. Smit, die vrou van eerw. Smit, aan haar seun H. S. G. Smit van Uitenhage, op 24 Maart 1838 geskryf het, sê sy dat daar toe ses laers was: dié van Maritz, Erasmus, Uys, Venter, Du Plessis en Potgieter, en sy voeg daarby dat eerw. Smit en sy by die laer van Erasmus is, wat bestaan uit tussen twee’ en driehonderd waens. Dit was die laer van Retief by Doornkop, saam met al die ander laers en groepe wat daarby aangesluit het na die moord. Maritz se laer was op Strydpoort, nie ver daarvandaan nie. P. Uys se mense was waarskynlik nog naby die Tugela, maar hulle het hulle later gevoeg by die laer van Jacobus Uys aan die Bloukransrivier. Dit was bekend as die Modder laer en het gestaan ’n ent onderkant die drif waar die pad van Estcourt na Loskop oor die Bloukransrivier gaan. Venter het met sy mense gestaan noord van die Tugela, waar Venter spruit in hom loop, nie ver van Spioenkop af nie. Die plaas is later “Venters laer” genoem. Jan du Plessis het kort na die moord met ongeveer 80 waens aangekom en saam met Jacobus Potgieter ’n laer aan die Bloukransrivier gevorm, nie ver van waar Frere nou is nie. Die plaas was later bekend as “Plessis laager.” Die laers van hierdie twee voormanne, Jan du Plessis en Jacobus Potgieter, het bymekaar gebly en het van tyd tot tyd saam van staanplek verander. Hulle het die naam gekry van die Dubbele Laer, en saam met die van Retief se trek het hulle bymekaar gebly tot na die terugkeer van die Wen kommando, toe hulle aan die Klein-Tugela op Maritz dam gestaan het.

Gideon Joubert vertel dat toe sy geselskap in Mei 1838 by die laers kom, hulle twee afsonderlike laers gevorm het. Dit sal Maritz se laer op Strydpoort en die Modder laer aan die Bloukransrivier gewees het.. Onderwyl hy daar was, het die Modder laer verskuif na Boesmans rivier.

Nog voordat die Wen kommando uitgetrek het, het bale Trekkers in die rigting van Port Natal getrek. Gert Maritz en Karel Landman het in Mei-maand reeds Port Natal met 'n kommando besoek en die plek in besit geneem. Later het Karel Landman met sy mense daarheen getrek. Toe Gideon Joubert Natal weer in November 1838 besoek, was die hoof laers aan weerskante van die Klein-Tugela op wat later bekend was as Maritz dam of Sooi laer. Piet Greyling se laer was waar Pietermaritzburg nou is. Hy het die dorp daar in Oktober 1838 uitgelê, en Joubert sê dat Philip Nel daar "Magisstraat" was. Daar was erwe uitgelê met tuine en daar was ook saailande. Die gesaaides was nie te goed nie en sprinkane het ook skade aangerig. Die laers in die nabyheid van Port Natal het almal eintlik onder Karel Landman gestaan. Landman self het aan die mond van die Umgeni rivier gestaan. Louw Badenhorst se laer was aan die Baai, waarskynlik by Congella, en J. Uys se laer was aan die mond van die Umlaas rivier. Van hierdie laers het 123 man onder Karel Landman in die begin van Desember 1838 by die Wen kommando aangesluit. Tussen die Tugela en Port Natal was daar ook ander groepies Trekkers versprei, maar die hoof laers was dié wat aan weerskante van die Klein-Tugela gestaan het.

Die volgende informasie wat majoor Charters aan sir George Napier gee in 'n brief gedateer vanaf Port Natal op 12 Desember 1838 is interessant en kom taamlik ooreen met wat Joubert vertel. Charters het op 4 Desember 1838 daar aangekom en het blykbaar nie versuim om informasie aangaande die Trekkers in te win nie. Hy sê: "Sovêr ek kon uitvind, is die Boere kampe deuskant die Drakensberg as volg:

"1. By Port Natal, 'n klein kamp van mense, meestal van die Olifantshoek, op die oomblik onder toesig van Badenhorst. Daar

sal sowat vyf-en-twintig of dertig man daar wees.

“2. By die Umlazi rivier, twee uur te perd van bogenoemde af, ’n kamp ’n bietjie groter as die voorgaande, op die oomblik onder toesig van Andries de Jager. Dit is meestal mense van Uitenhage en Somerset. Hierdie twee kampe is onder bevel van Landman, maar hy is op die oomblik weg met die kommando.

“3. ’n Klein groep van ongeveer vyftien gesinne, wat behoort aan die Umlazi kamp en ongeveer drie uur te perd daarvandaan.

“4. By die Bosjesmans berg, noord van Natal, is daar sestig gesinne, meestal uit Graaff-Reinet afkomstig, onder P. Nel.

“5. By die Klein-Tugela is daar drie kampe met 350 gesinne. Al hierdie kampe het ’n klomp mense bygedra tot die kommando wat nou uit is, behalwe 230 van anderkant die Drakensberg.”

“Bosjesmansberg” is natuurlik “Boesmansrant” of “Pietermaritzburg.” Waar Charters praat van “noord van Natal” beskou hy Natal bloot as die streek om die hawe. Die laers aan die Klein-Tugela wat hy noem, is dié op Maritz dam.

Op 30 Maart 1839 skryf kapt. Jervis aan die Goewerneur o.a. dat die mense in die drie kampe by Umlaas naby Port Natal, water uitgehaal en pampoene en mielies geplant het, maar met die bietjie koringsaad wat hulle het, wag hulle totdat hulle meer weet aangaande die seisoene.

Wat betref verdediging sê hy dat die kampe omring is deur ’n soort paalheining wat met rieme vasgemaak is, of deur doringtakke met die waens en hulle binnekant. Die paalheining het ongetwyfeld die naam “Paallaer” laat ontstaan.

## IS DIE GELOFTE OP DANSKRAAL AFGELÊ?

As ’n mens langs die grootpad van Estcourt oor Loskop na Bergville of Cathkin ry, dan kom jy ongeveer drie of vier myl anderkant Loskop by die wabrug oor die Klein-Tugelarivier. Jy is dan op ’n deel van die plaas “Maritz dam”; en as ’n mens oor die brug is en ongeveer ’n halfmyl links van die pad wegloop, kom jy op die bult, in die draai van die rivier, waar Gert Maritz se laer honderd jaar gelede gestaan het. Hy is in September 1838 aldaar oorlede en begrawe. Vandag is daar nog Voortrekker grafte te sien, maar Maritz se beendere is in 1895 opgegrawe en weer ter aarde bestel by die Bloukrans-monument.

Tydens Maritz se dood het die laers wat na die Zoeloe-aanval van Augustus 1838 van Veglaer getrek het, net oorkant die rivier gestaan. Hierdie laers aan weerskante van die Klein-Tugela, nie ver bokant die teenswoordige wabrug nie, was die hoof laers van die Voortrekkers toe Andries Pretorius in November 1838 daar aangekom het. Dit was ook van hier dat die Wen kommando teen die end van November uitgetrek het. Die trek het verby Doornkop gegaan, oor die Klein-Tugela, naby sy samevloeiing met die Tugela, en van daar oor die Tugela, en van daar oor die Tugela by wat nou bekend is as Skiet drif, ’n hele ent onderkant Spioenkop.

Die meeste skrywers het die strome wat die Voortrekkers deurgegaan het met mekaar verwar. Dit is gedeeltelik toe te skrywe aan enkele naamsveranderings en ook aan ’n sekere mate van verwarring by Voortrekkers self wat hul herinnerings op skrif laat stel het. Dit moet onthou word dat die meeste gegewens wat ons aangaande die Wen kommando besit, behalwe die joernaal van Bantjes, op herinneringe berus wat neergeskryf is baie jare nadat die gebeurtenisse plaasgevind het. Dit is dus vanselfsprekend

dat die betroubaarste getuienis wat ons het, die joernaal van Bantjes is.

Die volgende opmerkings word dus gemaak aan die hand van daardie joernaal. En een van die sake wat ons dan noodwendig ook moet bespreek, is die vraag: waar is die Voortrekker gelofte afgelê?

Dit kan aangeneem word dat daar reeds aan die Tugela sprake was van ’n gelofte. Trouens, Sarel Cilliers maak daar melding van. Maar iedereen het gevoel dat dit ’n baie ernstige saak was wat nie ligtelik onderneem kon word nie, en almal was nie dadelik daarmee eens nie. Volgens oorlewering het daar selfs enige manskappe weggestap toe die gelofte uiteindelik afgelê is.

Volgens Bantjes se aantekenings het die kommando op 28 November 1838 die Tugela oorgesteek, en toe is daar ’n behoorlike laer met sewen-en-vyftig waens getrek. Met die oog op die verskil van mening wat daar bestaan oor die vorm van die laer op Bloedrivier en die moontlikheid om al die osse en perde daarin te hou, is dit interessant om te weet dat Bantjes ook aanteken dat daar gesorg is om al die vee *binne* die laer te bring vir die nag. Later het daar nog sewe waens bygekom met die mense wat van die Baai gekom het. Bantjes self het teruggery na die hoof laers en het hom eers op 2 Desember weer by die kommando gevoeg, wat al op trek was na Kliprivier. Kort daarna het kmdt. Landman met sy manskappe by die kommando aangesluit. Hulle het van Port Natal gekom en was 123 man sterk.

Op 4 Desember het die kommando oor Kliprivier gegaan, naby die plek waar Ladysmith nou geleë is, en nadat hulle ’n ent verder gery het, is laer getrek. Dit moet in die nabyheid van Danskraal gewees het, en dit is hier waar die verwarring by skrywers skyn te begin. Deur Bantjes se verhaal noukeurig te volg, kan al die verwarring egter vermy word. Volgens hom het die kommando daar (op

Danskraal) op 5 Desember oorgebly, en plegtige verrigtinge het daar plaasgevind wat breedvoerig in die joernaal beskryf word. Pretorius het briewe voorgelees van Christiaan Hatting en van ds. Van der Lingen. Op ernstige wyse het hy die burgers toegespreek en vermaan. Ook is instruksies voorgelees. ’n Kort opsomming van die toespraak kom in die joernaal voor. Daarna het Pretorius se “opvolger” (Karel Landman) op die kanonwa geklim en ook ’n ernstige toespraak gelewer. Die verrigtinge is gesluit met ’n ernstige toespraak en gebed deur Cilliers. Niks word in die joernaal vermeld van ’n gelofte nie. Dit is onbegryplik dat daar niks van aangeteken sou gewees het nie as daar so iets by dié geleentheid plaasgevind het. Kommandant De Lange was nog nie terug van ’n verkenningstog wat hy onderneem het nie, en dit spreek vanself dat daar vir so ’n ernstige saak ’n geleentheid gesoek moes word wanneer al die burgers teenwoordig kon wees. Bantjes het blykbaar noukeurig opgeteken wat op daardie dag plaasgevind het, want hy het ook ’n opgaaf gemaak van die aantal manne op kommando en het bevind dat behalwe die kommandante daar 464 man was.[16] Later in

[16] Dit is onbekend wat van die oorspronklike joernaal van Bantjes geword het. In die lesing wat in Junie 1839 gepubliseer is en “gratis aan de intekenaren van 'De Zuid-Afrikaan' verskaf is, kom die volgende voor in Bantjes se aantekening vir 5 Desember 1838: “Ondertusschen ging ik voort, het generale getal der manschappen, voor den Hoofd-Kommandant, op te maken, het welk ik vond te zijn, benevens zes gekleurden, 464 mannen behalve de Kommandanten.”

In die Engelse vertaling, wat tegelykertyd op dieselfde blad gedruk is, word hierdie mededeling foutief as volg weergegee: 'In the meantime I proceeded to take a general return for the Chief Commandant, of the number of men on the Commando, which I found to be, including the persons of *colour* (ek kursiveer), 464 men, besides the Commandants.”

die dag het De Lange teruggekeer, en as gevolg van sy rapport is besluit om die volgende dag ’n aanval te maak op Jobe, ’n Swart Kaptein wat naby die samevloeiing van die Sondags- en die Wasbank rivier gewoon het in die omtrek van die berg wat nou bekend is as Joobs- of Jobeskop. Met hierdie doel het die kommando op 6 Desember ’n ent verder getrek tot by ’n stroompie, waar die laer weer opgeslaan is. Dit moet een van die stroompies wees wat tussen Kliprivier en Sondagsrivier aangetref word, waarskynlik dié wat nou bekend is as Modderspruit. Van hier het driehonderd man onder Pretorius self teen Jobe uitgetrek en hulle het eers die volgende middag teruggekom. Hulle het egter nie veel uitgevoer nie, want Jobe en sy volk het gevlug.

Die Engelse lesing is oorgeneem deur Chase en ook deur Bird in sy Annals of Natal. Dit spreek vanself dat die Nederlandse lesing die juiste is.

Op 8 Desember het die kommando oor die Sondagsrivier getrek tot aan “Bly rivier,” waar hulle gekampeer het. Die volgende dag, 9 Desember, was ’n Sondag, en al die kommando mense was bymekaar. Dit is op hierdie dag dat Bantjes die eerste aantekening in verband met die gelofte in sy joernaal maak. Hy gee vervolgens ’n beskrywing. van wat plaasgevind het.

Op 10 Desember, so lui die joernaal verder, het die kommando oor die rivier (Bly rivier) getrek en oor ’n berg wat baie lelik en vol klippe was, en dit was laat in die middag toe hulle daar oor was. Die volgende dag, 11 Desember, het hulle gespoed tot oor die Buffel rivier (Umzinyati). Om daar te kom, moes hulle oor Steenkool spruit, naby die teenswoordige Dundee, gaan en oor Sand-spruit. Hierdie Sandspruit word blykbaar deur sommige skrywers verwar met die Sandspruit wat ’n tak van Kliprivier is.

Op 12 Desember het die laer daar gebly, d.w.s. oorkant die Buffel rivier, en patrollies is uitgestuur. Op 13 Desember het die kommando langs die Buffel rivier afgetrek en toe gekampeer. Op 14 Desember het die laer daar gebly en is daar weer patrollies uitgestuur. Op 15 Desember het die kommando getrek tot aan Bloedrivier, waar die slag op 16 Desember plaasgevind het.

Dit is kortliks die duidelike verhaal van Bantjes, en die enigste vraag is: watter stroom was die Bly rivier?

Bantjes teken op 8 Desember aan:

> Wij vervolgden des anderen daags, zijnde den 8e der maand onze onderneming, trokken voort in een open vlakken veld, tot dat wij kwamen aan de Zondagsrivier. Wij hadden intusschen nog twee andere soortgelijke rivier en gepasseerd welke bij den weg wel niet loopende waren, doch volgens verhaal der patrollies, lopende fonteinen hebben, waar dezelve hunnen oorsprong nemen. De streek der Zondags-rivier, is luisterrijk en fraai, aan beide zijden begroeid met alle soorten van vallei gewas, en zoo ver men ging, was het gras zoet. Wij gingen aldus voort, en door-kruisten weder eene laagte, welke aan den weg, staand water inhield; wij gingen verder voort, tusschen twee vlakke koppen, door een zandachtige poort; een zeer ijzelijke leelijke weg, groote klippen, en dan verscheidene diepe sloten, sommige zeer modderachtig; dit alles gepasseerd zijnde, kwamen wij in eene groote vallei, dewelke een fraaije gezigt opleverde. - Wij gingen dezelve door, en voort, tot dat wij kwamen aan eene loopende rivier, door de vorige kommando genoemd, de Blyrivier, gelegen onder een vlakke berg; hier kampeerden wij.

Na sorgvuldige oorweging is dit vir my duidelik dat “Bly rivier” die rivier is wat later “Wasbank” genoem is, en die berg wat so lelik

en vol klippe was, is die deel van Biggarsberg wat lê tussen Platberg en die spoorlyn wat van Ladysmith na Glencoe loop. Die aand nadat hulle oor die berg was, het die kommando gelaer in die nabyheid van waar Glencoe en Dundee nou staan. Die “vlakke berg” deur Bantjes genoem, is waarskynlik ’n deel van die Biggarsberg.

Laat my enkele redes noem waarom ek meen dat “Bly rivier” die Wasbank is.

1. Die Voortrekkers kon nie anders as oor Wasbank rivier trek nie, en hierdie rivier word nie onder hierdie naam genoem nie. Tussen die Sondags- en die Wasbank rivier is daar geen rivier wat die kommando kon aangetref het nie, en die Biggarsberg is die enigste berg wat hulle moes oorgaan en wat beantwoord aan die beskrywing deur Bantjes gegee. Die Wasbank rivier loop so te sê aan die voet van Biggarsberg.

2. As die kommando die Sondagsrivier hoër op deurgegaan het, dan sou hulle wel daarna deur ’n tak van die Sondagsrivier moes gaan. Dat hulle dit gedoen het, is blykbaar die sienswyse van J. H. Malan, wat op die kaart agter in sy *Boer en Barbaar* die Bly rivier ’n ander tak van die Sondagsrivier maak. Maar dit is bepaald verkeerd. Die Voortrekkers het daardie tak van Sondagsrivier die “Mielie tuin rivier” genoem. Op hedendaagse kaarte word dit aangewys as die Inkunzi. Terloops mag gesê word dat Malan ook Danskraal in daardie buurt aanwys - ook ’n poging om Bantjes se verhaal in ooreenstemming te bring met die beskouing dat die gelofte op Danskraal afgelê is. Maar daardie takrivier word heeltemal uitgesluit deur die felt dat die “vorige kommando,” wat volgens Bantjes Bly rivier hierdie naam gegee het, d.w.s. die Vlugkommando onder Uys en Potgieter, nooit naby daardie takrivier was nie. Hulle is baie laer af oor die Sondagsrivier, naby sy samevloeiing met die Wasbank rivier. Dit was hulle wat Sondagsrivier sy naam gegee het,

omdat hulle die hele Sondag daar oorgebly het. Waarom hulle Wasbank die naam Bly rivier gegee het, is moeilik om te verklaar. Miskien was dit omdat hulle in daardie buurt ’n suksesvolle skermutseling met Swartes gehad het. Hoe dit ook sy, dit is duidelik dat die Vlugkommando baie laer af as die plek waar die Mielie tuin rivier in Sondagsrivier loop, deur is. Hulle het die berg naby Helpmekaar en die Buffel rivier naby Rorkesdrif oorgegaan. Vir hulle was dit dus onmoontlik om ’n naam te gee aan ’n rivier wat hulle nie gesien en van die bestaan waarvan hulle waarskynlik ook nie geweet het nie.

3. Die datums en trekke soos deur Bantjes aangeteken, pas heeltemal in by die veronderstelling dat Bly rivier die Wasbank moet wees. Dit is ook die enigste verklaring wat geen verwarring van datums of plekname veroorsaak nie.

4. Hatting (Voortrekkermense I, bls. 182) vertel van die patrollie teen Jobe en sê dan op bls. 183;

> Die volgende plek waar men uitspande was weer bij ’n spruit die, aangesien de mensen aldaar veel gewassen hebben, de naam van Wasbank draagt. Men trok verder 't midden randgebergte tussen Buffelsrivier en Wasbank over, waar de Swartes van Biggar diens kar door lompheid omgooiden, waarna men de berg de naam gaf van Biggarsberg.

Vir iemand wat bekend is met die terrein is dit heeltemal duidelik dat Hatting se verklaring in hierdie opsig juis is. Die ontstaan van die naam “Biggarsberg” is ook welbekend.

Die riviere wat die kommando moes deurgaan nadat hulle oor die Tugela was, is agtereenvolgens: Kliprivier, Modderspruit, Sondagsrivier, Bly rivier (Wasbank), Steenkool spruit, Sandspruit en Buffel rivier. Die naam

"Bly rivier" het verdwyn, maar die rivier is nog daar en is bekend as die Wasbank. Die ander name bestaan nog almal.

Op die kaart wat hierby afgedruk word, word die roete deur die kommando gevolg naastenby aangedui. Ek wil nie voorgee dat dit in alle opsigte juis is nie, maar dit sal die leser nietemin help om 'n beter begrip te kry van die roete wat deur die Voortrekkers gevolg is.

Die Bees kommando, wat in die begin van 1840 teen Dingaan uitgetrek het, het ongeveer op die spore van die Wen kommando getrek, en dit is interessant om te sien wat in Zietsman se joernaal van daardie kommando gesê word omtrent hierdie terrein. In sy verslag van die Bees kommando, soos dit in Stuart se *Hollandsche Afrikanen* en in ander geskrifte verskyn, teken Zietsman op 27 Januarie 1840 aan: "Dezen morgen vertrokken wij van de Modder Leegte, met stellig voornemen, zonder het minste verwijl, tegen de Zoola's op te trekken, en arriveerden heden aan de Wasbank (Zondagsrivier) eene distansie van 24 Engelsche mijlen." Dit kan wees dat die invoeg van "Zondagsrivier" tussen hakies na "Wasbank" bale skrywers mislei en laat dink het dat Wasbank maar 'n plek aan die Sondagsrivier was. Die woord tussen hakies is waarskynlik 'n later inlassing. Ongelukkig kon ek die oorspronklike van Zietsman se verslag nie te sien kry nie en ek kon ook nog nie uitvind waar dit te sien is nie. Maar daar is nie die minste twyfel aan nie dat die woord daar verkeerd ingesit is, al is dit dan tussen hakies. Die "Modder leegte" is dieselfde as Modderspruit, en daarvandaan na Sondagsrivier is maar enige myle, terwyl die afstand na Wasbank ongeveer ooreenstem met dié wat deur Zietsman aangegee word, nl. Vier-en-twintig myl. Maar daar is 'n ander bron waaruit ons die saak kan vasstel. Delegorgue, die Franse reisiger, het ook die Bees kommando vergesel, en in sy *Voyage dans*

*L'Afrique Australe I*, bls. 219, vind ons die volgende aantekening onder datum 27 Januarie 1840: “Ons het die laer getrek ten suide en nie ver van twee berge wat vlak bymekaar staan nie, die westelike een se kruin is plat en die oostelike een ongelyk bo, en albei is sigbaar van ’n groot afstand.” Die volgende dag teken hy aan dat die kommando met die berge aan hul regterkant daar verby gegaan het. Die twee berge is ongetwyfeld die teenswoordige Platberg en Endumeni, want daar is geen ander berge wat aan die beskrywing beantwoord nie. Hulle lê naby Glencoe en Dundee, oos van die spoorlyn wat tussen Ladysmith en Glencoe loop, en byna reg noord van waar die Voortrekkers die Wasbank rivier deur is.

Maar die eintlike verwarring in verband met die Wen kommando het waarskynlik ontstaan deur ’n poging om die aantekening oor die gelofte in Bantjes se verhaal op 9 Desember in ooreenstemming te bring met die verklaring van Sarel Cilliers en ander dat die gelofte op Danskraal gemaak is op 7 Desember.

Dit laat die vraag ontstaan of die gelofte wel op Danskraal gemaak is, soos vandag algemeen aangeneem word.

Cilliers self verklaar dat die gelofte op Danskraal gemaak is op 7 Desember 1838, en dat hy op ’n kanonwa gestaan het toe dit gemaak is. Sou hy miskien die plegtige verrigtinge in gedagte gehad het wat volgens Bantjes op 5 Desember, en ongetwyfeld op Danskraal of altans in daardie buurt, plaasgevind het? Ons moet onthou dat die herinneringe van Cilliers baie jare later opgeskryf is, toe hy al ’n ou man en feitlik op sy sterfbed was. Dat hy nie alles noukeurig onthou het nie, blyk uit die feit dat hy nie melding maak van die belofte om ’n Godshuis te bou nie.

Volgens Bantjes se verhaal het die kommando op 6 Desember van die buurt van Danskraal verder getrek. en toe gekampeer.

Daarna het die patrollie teen Jobe uitgetrek en eers die namiddag, van 7 Desember in die laer teruggekeer. Daar is geen aantekening in die joernaal dat daar enige spesiale byeenkoms op 7 Desember was nie. Die kommando was toe al weg van die buurt van Danskraal. As ons aanneem dat die gelofte vir die eerste keer op Danskraal afgelê is, dan skyn dit asof dit op geen ander datum as 5 Desember kon gebeur het nie. Dit is egter vreemd dat daar in die joernaal hoegenaamd niks van 'n gelofte aangeteken is nie voor Sondag, 9 Desember, toe die laer aan die Wasbank rivier gestaan het en al die burgers teenwoordig was. Daar moet natuurlik besprekings oor die saak gewees het voor 9 Desember, en dit kan wees dat die eerste stappe reeds gedurende die week gedoen is en dat die finale plegtigheid oorgestaan het tot die Sondag, wanneer al die burgers bymekaar sou wees. Maar as 'n mens die joernaal van Bantjes lees, dan is daar niks om hierdie veronderstelling te staaf nie. Inteendeel, as 'n mens die aantekening vir 9 Desember lees, dan lyk dit asof die bewoording enige vorige plegtigheid in hierdie verband uitsluit. Dit lui as volg:

> Des anderen daags, zijnde den 9e, was alles nog rustig, en wij bleven hier over, om den Sabbath te vieren, terwijl ook de vorige Zaturdag avond, in de tent van den HoofdKommandant, werd doorgebragt met het zingen van enige gepaste Liederen,en een kragtig gebed, door den Heer Cilliers gedaan. Des Zondags morgens, voordat de Godsdienst begon, liet de Hoofdkommandant degenen die de Godsdienst zouden verrigten, bij malkander komen, en verzocht hen, met de gemeente te spreken, dat zij allen volijverig in geest en in waarheid, tot God mogt bidden, om zijne hulp en bijstand, in het staan tegen den vijand; dat hij aan den Almagtigen een gelofte doen wilde, (indien allen wel willen), - "om zoo

de Heere ons de overwinning geven mogt, een Huis tot zijns Grooten Naams gedagtenis te stichten alwaar het Hem zal behagen," - en dat zij ook moesten afsmeken, de hulp en bijstand van God, om deze gelofte zeker te kunnen volbrengen, en dat wij den dag der overwinning, in een boek zullen aanteekenen, om dezelve bekend te maken, zelfs aan onze laatste nageslachten, opdat het ter Eere van God gevierd mag worden. De Heeren Cilliers, Landman en Joubert, waren opgeruimd in het gemoed, om zulks te hooren; zij onderhielden hunne gemeentens hierover, en verkregen hunne algemeene toestemming. Toen hierna de Godsdienst onderscheidelijk begon, nam de Heer Cilliers dezelve in den tent van den Hoofd-Kommandant waar. Hij begon met het zingen uit Psalm 38 vers 12, 16, deed vervolgens het voorgebed, en sprak over de 24 eerste verzen van het 6e kapittel uit Judicum of de Richteren; besloot vervolgens met het Gebed, waarin de belofte voormeld aan God werd gedaan, en eene kragtige smeking, om Gods hulp en bijstand, in het volbrengen derzelve. Er werd weder gezongen, de 12e en 21e verzen van voorm. 38e Psalm, en hij besloot de godsdienst, door het zingen van Psalm 134. Na den middag werd weder eene bijeenkomst gehouden, en men zong verscheidene toepasselijke verzen; de Heer Cilliers maakte weder een aanspraak, en verrigte het openbare gebed; op welke wijze, ook de avond werd doorgebracht.

Volgens hierdie verslag sou 'n mens sê dat, wat ook al voorafgegaan het, die finale stappe vir die aflê van die gelofte gedoen is op Sondag, 9 Desember 1838, toe die kommando aan die Bly rivier gestaan het, en dat die saak daar beklink is. Uit wat hierbo uiteengesit is, glo ek nie dat daar enige twyfel

aan kan wees nie dat Bly rivier die teenswoordige Wasbank was.

By die lees van die verskillende verslae wat voorkom in die geskrifte wat ons het, word ’n mens getref deur verskillende teenstrydighede en bewerings wat klaarblyklik verkeerd is. Die vraag kom by ’n mens op of die verklarings oor die gelofte op Danskraal nie in ’n groot mate te wyte is aan die verklaring wat vir die eerste keer deur Sarel Cilliers gemaak is nie. Dit is merkwaardig dat hy niks sê van die bou van ’n Godshuis nie, en nie een van die ander Voortrekkers maak melding daarvan in hul verhale nie. In sy verslag aan die Volksraad, gedateer 23 Desember 1838, vermeld Pretorius egter uitdruklik dat daar ’n Godshuis gebou sou word.

Preller gee in sy vier dele van *Voortrekkermense* die herinneringe van Voortrekkers wat o.a. vertel van die Wen kommando. Dit is interessant om na te gaan wat hulle sê van die aflê van die gelofte en wanneer hulle dit gesê het. Die enigste melding wat Hatting daarvan maak, is dat dit op Bloedrivier net voor die slag afgelê is *(Voortrekkermense* I, bls. 187). Paulus van Gas *(Voortrekkermense* I, bls. 8) en Daniel Pieter Bezuidenhout *(Voortrekkermense III*, bls. 148*)* sê glad niks van die gelofte nie. Eienaardig genoeg is die plaas Danskraal oorspronklik vir laasgenoemde aangeteken. Izak de Jager *(Voortrekkermense III*, bls. 113*)* vertel uitdruklik dat die gelofte op Danskraal afgelê is, maar sy gegewens is in sekere ander opsigte nie korrek nie. Hy was sestien jaar oud tydens die Wen kommando, en die gegewens is deur dr. Preller in 1908 of 1909 van hom verkry, dus toe hy al ses-en-tagtig jaar oud was.

Izak J. Breytenbach *(Voortrekkermense* III, bls. 86*)* was veertien jaar oud toe die Wen kommando uitgetrek het. Hy vertel dat die kommando van Danskraal na die Sondags-

rivier getrek het, dat hulle daar die Sondag oorgebly het en dat die gelofte daar (d.w.s. aan Sondagsrivier) afgelê is. Sy mededelings is ook in ander opsigte onbetroubaar. Dis egter interessant dat hy sê dat Danskraal so genoem is na die “salwing” van Panda.

P. J. Coetser *(Voortrekkermense* IV, bls. 47*)* was 21 jaar oud in 1838, en sy verhaal is deur Odé opgeteken in 1894. Hy sê dat op Danskraal Cilliers op ’n wa gaan staan en ’n gebed gedoen het, en *daarna* het hy ’n toespraak gehou waarin hy aan die hand gegee het dat daar ’n gelofte afgelê sou word. Dit is nie duidelik of hy bedoel dat die gelofte toe af gelê is nie.

S. W. Burger *(Voortrekkermense IV*, bls. 97*)* verklaar baie beslis dat die gelofte op Danskraal afgelê is, maar hy was destyds maar tien jaar oud en sy verklaring is bevat in ’n stuk oor die drie kommando's wat hy in 1917 aan dr. Preller vir publikasie gestuur het. Dit is duidelik net ’n te boek stelling van wat hy beskou het die ware geskiedenis te wees.

Willem Gabriel Nel *(Voortrekkermense IV*, bls. 12) is gebore in 1813, en sy herinneringe is te boek gestel in 1897, toe by al 83 jaar oud was. Hy sê ook dat die gelofte op Danskraal afgelê is. In hoevêr by miskien beïnvloed is deur wat destyds waarskynlik al ’n gangbare beskouing was, is moeilik om te sê. As jong seun het ek nog die eer gehad om hierdie waardige ou Voortrekker op sy plaas Wonderboom, naby Greytown, te ontmoet. Hier wil ek egter my aanhalings afsluit.

’n Mens wil nie graag stelling inneem teen so ’n “wolk van getuies” nie, al is dit getuienis afgelê soveel jare na die gebeurtenisse, en ek is geneig om te dink dat toe die verrigtinge op Danskraal op 5 Desember plaasgevind het, waarvan Bantjes so ’n breedvoerige beskrywing gee, die vraag van ’n gelofte wel in die openbaar deur Cilliers geopper is en dat dit die saak is wat

die vertellers in gedagte gehad het, maar die formele aflegging van die gelofte het aan Wasbank op 9 Desember plaasgevind. Dit sou ook bale maklik wees vir iemand wat sulke herinneringe neergeskryf het en bekend was met Cilliers se verhaal, om vrae onbewus so te stel dat die antwoorde sou bevestig wat die skrywer reeds beskou het as 'n feit.

Wat Bantjes se verslag betref, glo ek nie dat daar enige twyfel aangaande die betroubaarheid daarvan kan wees nie. Wat die eerste dae betref, is daar algehele bevestiging in die dagboek van Erasmus Smit (Preller, *Voortrekkermense II*, bls. 253 e.v.). Byvoorbeeld, op 3 Desember het berig gekom dat Karel Landman met sy kommando by die laer aangekom het, en op 8 Desember het twee deserteurs vertel van die patrollie teen Jobe, ens.

Bantjes se dagverhaal is in 1839 gepubliseer in *De Zuid-Afrikaan*. Volgens Preller is dit toe nie weer gepubliseer voor Desember 1927 nie, toe dit in *Ons Vaderland* verskyn het. 'n Engelse vertaling het egter verskyn in Bird se *Annals of Natal*, 1888. In 1928 is die joernaal gepubliseer onder die titel *Hoe ons aan Dingaansdag kom*, met 'n inleiding en aantekeninge van dr. Preller, in opdrag van die Algemene Dingaansdag kommissie. In die inleiding vertel dr. Preller een en ander van Bantjes en hy noem die joernaal "die merkwaardigste dokument wat ons besit insake die instelling van ons nasionale fees' dag, Dingaansdag."

Dit is onwaarskynlik dat die Voortrekkers wie se herinneringe op skrif gestel is, bekend was met Bantjes se verhaal van die Wen kommando, en dit is verstaanbaar dat hulle Cilliers se verklaring in verband met die gelofte aangeneem het, vernaamlik as daar op Danskraal wel sprake van was. 'n Mens moet ook in gedagte hou dat die joernaal van Bantjes noodwendig deur Pretorius moes goedgekeur gewees het, en die publikasie in

*De Zuid-Afrikaan* het stellig met sy medewete geskied. Dit is nie waarskynlik dat hy die verslag sou goedgekeur het as hy foute daarin gevind het nie.

As ons al die dinge in aanmerking neem, dan is daar geen rede om aan die betroubaarheid van Bantjes se verslag te twyfel nie. Dit spreek vanself dat daar waarskynlik dinge is wat hy nie aangeteken het nie, maar ons het geen rede om te dink dat wat hy wel te boek gestel het, foutief is nie.

Ek wil aanneem dat wat ek nou hier betoog het nog glad nie die laaste woord oor die onderwerp is nie; maar as hierdie skrywe daartoe sal lei dat ’n deegliker studie van die Voortrekker geskiedenis gemaak word, dan sal ek my gelukkig ag.

## DIE PLAAS DANSKRAAL

Die naam Danskraal het vir ons geskiedkundige betekenis gekry deurdat dit nog. altyd verbind is aan die Voortrekker gelofte. Die plaas lê ongeveer drie myl van die teenswoordige Ladysmith, nie ver van waar die spoorweg van Harrismith aansluit by die hooflyn tussen Johannesburg en Durban nie. Die stasie by die spoorwegaansluiting was eers bekend as “O.F.S. Junction” en toe as “Daimana,” maar onlangs is dit verander tot “Danskraal,” en tereg ook, want dit staan vlakby die plaas Danskraal.

By die Swartes van Natal wat op die diamantvelde van Kimberley gaan werk het, was dit gebruiklik om van die diamantvelde te praat as “daimana,” en dit word gesê dat die vorige naam van die stasie daarvandaan kom, omdat die Swartes daar weggedraai het om na die diamantvelde te gaan. Dit is waarskynlik ’n meer aanneemlike verklaring as dié wat voorgee dat die naam ’n verbastering was van die Engelse woord “diamond,” wat gebruik is vir die driehoek wat daar vroeër vir rangeer doeleindes bestaan het.

Deur sommige geskiedskrywers word gesê dat die naam "Danskraal" tydens die Wen kommando ontstaan het, omdat die Swartes daar vir die burgers gedans het. Dit word gegrond op die feit dat in die herinneringe van sommige Voortrekkers die bewering gemaak word dat die dansery by geleentheid van die Wen kommando plaasgevind het. Aangesien Danskraal so ’n belangrike plek in ons geskiedenis inneem, is dit die moeite werd om na te gaan hoe die plaas aan sy naam gekom het en wat met hom in die dae van die Voortrekkers gebeur het.

Die gewone verhaal is dat Matowaan[17] daar in Desember 1838 kom vrede maak het, en toe dit hom toegestaan is, het hy uit dankbaarheid sy krygers daar laat dans. Myns insiens is dit baie twyfelagtig of enige Swartes se kaptein sy volk vir die Wen kommando in Desember 1838 op Danskraal laat dans het. Dat dit wel gebeur het tydens die tog van die Bees kommando in die begin van 1840, is seker, en dit kom my voor asof enkele van die Voortrekkers die gebeurtenisse op die twee kommando's ’n bietjie verwar het toe hul herinneringe op skrif gestel is. Dit is des te meer waarskynlik omdat die Bees kommando dieselfde weg as die Wen kommando gevolg en dikwels ook op dieselfde staanplek gelaer het.

Dit is hoogs onwaarskynlik dat tydens die Wen kommando enige Swartes se Kaptein hom so ver met die wit mense sou gekompromitteer het. Op daardie stadium was Dingaan se mag op sy sterkste, terwyl die Voortrekkers toe nog geen groot oorwinning op die Zoeloes behaal het nie. Jobe, wat bale goedgesind was toe die Trekkers in Natal

[17] Die naam word op verskeie maniere geskryf: Matiwaan, Matuwaan, Matawan, ens. Persoonlik verkies ek die vorm Matowaan.

gekom het, was nou vyandig gesind[18] en ander kapteins sou dit destyds nie gewaag het om hulle die wraak van Dingaan op die hals te haal nie, aangesien hy toe nog feitlik onoorwonne was.

’n Taamlik sterk bewys dat geen sodanige dansery ter ere van die Wen kommando plaasgevind het nie, is die feit dat Bantjes in sy verslag van die veldtog geen woord daarvan rep nie. As een van Dingaan se kapteins, hoe onbelangrik hy ook al was, kom vrede maak het, sou dit so ’n belangrike gebeurtenis gewees het dat Bantjes dit stellig in sy dagverhaal sou aangeteken het, vernaamlik as dit gevolg is deur ’n dans deur enige honderde Zoeloe krygers, iets wat vir die Voortrekkers stellig ’n nuwe en treffende verskynsel sou gewees het. Toe Matowaan ’n bietjie meer as ’n jaar later tydens die veldtog van die Bees kommando werklik vrede gemaak en sy krygers laat dans het, het Zietsman, wat toe die joernaal gehou het, ’n breedvoerige beskrywing daarvan gegee, en Delegorgue, die Franse reisiger, wat ook by daardie kommando was, het ook ’n lang stuk daaroor in sy boek geplaas.

Dit is ook opmerklik dat nie een van die ou Voortrekkers in hul herinneringe iets vertel van die koms van Matowaan en die dans uitvoering deur sy krygers toe die Bees kommando in die begin van 1840 op Danskraal was nie. Oor daardie gebeurtenis kan daar egter nie die minste twyfel wees nie, want Zietsman sowel as Delegorgue gee daar ’n beskrywing van.

Ons vind ook dat die Voortrekkers wat sê dat die dansery tydens die veldtog van die Wen kommando plaasgevind het, verskil oor die naam van die betrokke Swartes se Kaptein. Izak de Jager *(Voortrekkermense III*, bls. 113) sê byvoorbeeld dat dit Nodatta was,

[18] Vgl. Erasmus Smit se verklaring, *Voortrekkermense II*, bls: 257.

“ ’n onafhanklike kaptein wat deur Dingaan in lewe gespaar was.” P. J. Coetser *(Voortrekkermense IV,* bls. 47) gee ’n hele beskrywing van wat sou gebeur het en hy noem die kaptein Inujama Hienja. Meeste ander skrywers, insluitende Cilliers, meld niks van so lets nie. Dat Danskraal sy naam gekry het omdat Swartes van Matowaan daar voor Andries Pretorius gedans het, is seker, maar die dansery het tydens die veldtog van die Bees kommando plaasgevind en nie ter ere van die Wen kommando nie.

Terloops mag daarop gewys word dat Breytenbach *(Voortrekkermense III,* bls. 98) sê dat Danskraal so genoem *is na* die salwing van Panda - dus na die Bees kommando. Daar is ’n kop naby Elandslaagte wat vandag nog die naam Matowaanskop dra. Dat dit Matowaan se volk was wat gedans het, blyk ook uit die oorspronklike naam van die plaas, nl. Matawans Danskraal.

In sy joernaal in verband met die Bees kommando vertel Zietsman dat op 20 Januarie 1840, toe die kommando nog aan die Tugela was, “Matwvan” Pretorius kom spreek en om ’n stuk grond en ook om beskerming gevra het. Die volgende dag het die kommando getrek tot oor Kliprivier, en dit is taamlik seker dat hy op Danskraal gestaan het. Op 22 Januarie het hulle daar oorgebly om vir ander burgers te wag. Dit was op hierdie dag dat Matowaan sy krygers voor Pretorius laat dans het, en Zietsman gee besonderhede van wat daar voorgeval het. Vir Delegorgue was dit ’n besonder fraaie vertoning. Hy kon nie genoeg daarvan praat nie en in sy boek gee hy ’n geesdriftige beskrywing van die toneel en van die dans.

## DANSKRAAL SE EERSTE EIENAARS

Die geskiedenis van die plaas in die eerste jare nadat die Voortrekkers Natal ingetrek het,

is nogal interessant. In 1840 is daar vir D. Bezuidenhout aangeteken "aan de overzijde Kliprivier de eerste Brak vontijntjie genaamd Danskraal." Bezuidenhout het egter nie op Danskraal nie; maar op 'n ander plaas van hom onder die Drakensberge gewoon. In September 1846 het hy aansoek by die Luitenant-Goewerneur gedoen om die plaas op sy naam geregistreer te kry. Dit is toegestaan, mits die Landmeter-generaal tevrede gestel kon word wat betref okkupasie. Want bewys moes gelewer word dat die applikant die plaas geokkupeer het. Bezuidenhout het nie voldoen aan die versoek van die Landmeter-generaal om die nodige bewys van okkupasie te lewer nie, en in 1847 het die beroeringe so ontstaan wat daartoe gelei het dat Bezuidenhout saam met al die Kliprivier se Boere Natal verlaat het. In 1848 het Bezuidenhout aktief deelgeneem aan die krygsverrigtinge teen die Engelse in die Vrystaat in die hoedanigheid van veldkornet onder Pretorius.

In Junie 1848 het J. S. Maritz (G. seun) 'n versoekskrif ingedien waarin hy vra om die toekenning aan hom van 'n plaas in Kliprivier - as dit moontlik is een van die volgende drie, nl.: Matawans Dans Kraal, Waschbank, en die plaas anderkant Kliprivierdrif. Daarop het die Landraad aanbeveel dat aan hom toegeken word 'n plaas in die Kliprivierse afdeling, nl. Matawans Dans Kraal. Kort nadat J. S. Maritz die plaas gekry het, moet daar 'n ruiling tussen hom en S. Maritz plaasgevind het, waarby laasgenoemde sy plaas Deeldrif aan die Klein-Tugela, naby waar hy in die Groot-Tugela loop, in ruil. gegee het vir Danskraal, want S. Maritz het die volgende brief geskryf:

Mijn Heer,
Danzkraal,
aan de overzijde van Kliprivier,

den 12 April 1849.

De Landcommissie aan mij de ruiling van mijn Plaats “Deeldrift” aan de Klein Tugela voor de Plaats “Danzkraal” aan Kliprivier het eigendom van Hans Maritz toegestaan hebbende, heeft de ondergeteekende de Plaats “Danzkraal” in November 11. gaan bewoonen en reeds verscheiden grote Gebouwen daarop zetten laten. De ondergeteekende heeft nu onlangs gehoord dat Daniel Bezuidenhout aanspraak op de eigenste Plaats maakt omdat deze Grond op zijn naam zou geregistreert zijn, en ik heb UE willen verzoeken om mij bekend te laten maken of hij eenig regt op de Plaats heeft die mij van de Landcommissie is vergund
(get) S. Maritz
Aan den
Wel Edl Heer
D. Moodie Goewt. Sek. ens.

Pietermaritzburg.

Hierdie brief is op 27 April 1849 deur die Landraad behandel, en na ’n verwysing na Bezuidenhout se applikasie van 1845 is die volgende genotuleer (in Engels):

Dit is by die Raad bekend dat Bezuidenhout die distrik in Desember 1847 verlaat het en dat by in die hoedanigheid van veldkornet onder Pretorius ’n prominente aandeel in die onlangse beroeringe anderkant die Drakensberg geneem het, en by het nog nie na die distrik teruggekom nie. Die Raad is derhalwe van oordeel dat dit ’n publieke nadeel sou wees om gronde onder sulke omstandighede as bedoelde plaas oop te hou ten behoewe van persone wie se terugkeer na die distrik tog baie twyfelagtig is - en in aanmerking nemende die werklike okkupasie van die grond deur die memorialis (Maritz) sedert November

11. en die onkoste wat by aan geboue bestee het, soos verklaar, sou die Raad adviseer dat dit hom toegestaan word om die besit daarvan te behou en dat, as Bezuidenhout mag terugkom en sy aanspraak toelaatbaar bevind word, hy vir die verlies van die betrokke plaas vergoed kan word deur die toekenning van 'n ander plaas waar daar beskikbare grond mag wees.

Die aantekening is op 27 April 1849 "op bevel" geteken deur "J. Boshof Sec.", en die aanbeveling van die Raad is goedgekeur.

Dit is nie seker of Bezuidenhout ooit na Natal teruggekeer het om daar te woon nie. Die plaas Waaihoek, naby Sandspruit, is later aan hom toegeken. Hierdie plase lê naby Olivierspas.

Op 31 Augustus 1852 het Daniel Pieter Bezuidenhout 'n memorie gerig aan luitenant-goewerneur Pine, waarin hy sê dat hy onder die Volksraad geregtig was op die plaas Zandspruit, en by aankoop op die plaas Danskraal. In 1846 het hy aansoek gedoen om die plaas op sy naam geregistreer te kry en het die antwoord ontvang dat bewys van okkupasie tot bevrediging van die Landmeter-generaal eers gelewer moes word. Sovêr hy weet, is daar geen inspeksie of ondersoek deur die Landmeter-generaal ingestel nie. Hy vind dat Danskraal, nieteenstaande sy aanspraak daarop, toegeken is aan Hans Maritz. Die plaas Zandspruit is nog sy eiendom onder die Volksraad se toekenning aan hom as een van die oorspronklike emigrante, en nou vra hy dat 'n toekenningsakte aan hom uitgereik word. Hy is gewillig om koste van opmeting, ens., te betaal.

John Bird, waarnemende Landmeter-generaal, het in sy rapport op hierdie memorie op 23 Oktober 1852 verwys na Bezuidenhout se applikasie in 1846 en wat in verband daarmee gebeur het. Dan sê hy verder:

In ’n aantekening op die Inspeksie rapport van mnr. Boshof oor die plaas Waayhoek, vind ek dat Bezuidenhout op die Koloniale Kantoor verskyn het 13 Maart 1850 en aansoek gedoen het om eiendomsbewyse vir die plase Zandspruit en Danskraal op grond van bogenoemde *voorwaardelike* registrasie, en dit is hom toe meegedeel dat aangesien hy geen bewys van okkupasie van daardie plase gelewer het nie, maar die distrik in November 1847 verlaat en nie teruggekeer het om by die Land kommissie applikasie te maak nie, sy applikasie nie nou in aanmerking geneem kan word nie, en dit te meer aangesien Waayhoek ook vir hom geregistreer is. Hierdie redes skyn vir my nou nog net so geldig te wees. Die plase kan nie, en ek dink behoort nie, as geregistreer beskou te word nie.

Die applikasie is op hierdie gronde toe van die hand gewys.

Uit die voorgaande blyk dat Bezuidenhout wel pogings aangewend het om toekenning van Danskraal en Zandspruit te kry, maar dit was vrugteloos. Waaihoek is egter aan hom toegeken, maar of hy ooit daar gewoon het, weet ek nie. Volgens sy weduwee het hy en sy familie na die Engelse besetting van Natal na die Vrystaat getrek. Van daar het hy Transvaal toe getrek omdat hy nie die eed van getrouheid aan die Engelse Regering wou aflê nie. Later is hy terug na die Vrystaat en toe weer na Transvaal, maar uiteindelik het hy hom in die Vrystaat gevestig. Hy het op die plaas Slaapkrans, distrik Reitz, bly woon tot sy dood in 1895. (Sien *Voortrekkermense III*, bls. 171.) Dit was op Slaapkrans dat pres. Reitz (destyds Hoofregter van die Vrystaat) Bezuidenhout se herinneringe neergeskryf het wat voorkom in Preller se *Voortrekkermense III*, bls. 148 e.v.

Maar om terug te keer na Danskraal en S. Maritz se aansoek om toekenning van die plaas te kry. Ons het gesien dat die aansoek toegestaan is. Dit het egter nog geruime tyd geduur voordat Maritz sy toekenningsakte kon kry, want die plaas moes nog opgemeet word. Eindelik, in Desember 1851, het hy berig ontvang van die Landmeter-generaal dat die kaart van Danskraal nou ontvang is en dat die toekenningsakte dadelik uitgereik kon word by vertoning van kwitansies vir die volgende bedrae:

| | |
|---|---|
| ld. per acre op 8007 acres | £33 - 7 - 3 |
| Opmetingskoste | £20 - 17 - $5^{1}/2$ |

Verder is hom meegedeel dat as hy nie self die toekenningsakte kom ontvang nie, hy 'n behoorlike prokurasie aan die persoon moes gee wat dit ontvang om die gebruiklike kwitansie daarvoor te teken.

Die volgende toekenningsakte is toe later aan S. Maritz uitgereik:

I do hereby grant in Perpetual Quit Rent unto *Solomon Maritz*, Snr., a piece of land containing eight thousand and seven acres situated in the division of *Klip River*, district of *Natal* and named D*anse Kraal*, bounded north and north westward by open ground, westward by the farm "Eendvogelvlei," southward by townlands and eastward by unserveyed ground.
B. C. C. Pine
Lieut. Governor.
John Bird
Act. Surveyor General.
Dated 1st January, 1852.

Die plaas was dus oorspronklik 8007 acres groot. Op 3 Mei 1852 is deel A daarvan, groot 4006 acres, getransporteer op naam van H. A. Repsold. In later jare is die plaas verder onderverdeel en het onderdele sulke name gekry soos Hydeswood, Hursley, Aller Park, ens. Dan het daar nog verdere onderver-

delings in tal van erwe en persele plaas-gevind. Maar tot in die sestiger jare was een deel van die plaas nog geregistreer op naam van S. Maritz en die ander deel op naam van H. A. Repsold.

## DIE BEES KOMMANDO

Die Voortrekkers het drie kommando's teen Dingaan uitgestuur. Die eerste het onder Uys en Potgieter in April 1838 uitgetrek en het uitgeloop op die terugslag by Italeni, waar Piet Uys en sy seun Dirkie saam met ander burgers gesneuwel het. Dit was bekend as die *Vlugkommando.* Die tweede was die *Wen kommando,* wat op 16 Desember 1838 die Zoeloes by Bloedrivier verslaan het. Daardie slag het egter die mag van Dingaan nie finaal gebreek nie en 'n derde kommando is teen hom uitgestuur in die begin van 1840. Dit was later bekend as die *Bees kommando*, omdat so 'n groot getal beeste buit gemaak is.

Na die terugkeer van die Wen kommando in die begin van *1839* het die laers ten suide van die Tugela uiteengegaan en Pietermaritz-burg het die sentrum van Voortrekker aktiwiteite geword. Die Voortrekkers kon nou aandag bestee aan die organisasie van hul staat. Hul pogings is egter aan die een kant gestrem deur die teenwoordigheid aan die Baai van Engelse troepe onder kapt. Jervis, wat daar in Desember 1838 geland het, en aan die ander kant deur die onsekerheid aangaande Dingaan se bedoelings, want hy kon nog steeds 'n gevaar vir die Voortrekkers wees. Dingaan het 'n eis vir skadevergoeding erken en beloof om te betaal, maar sy beloftes is nie nagekom nie en hy het die Voortrekkers gedurig aan 'n lyntjie gehou. Daar was alle rede om te dink dat sy boodskappers niks anders as spioene was nie, en dit het meer en meer duidelik geword dat

’n verder strafkommando teen hom nodig sou wees.

Dit was die toestand van sake toe in September 1839 die hele blanke gemeenskap in beroering gebring is deur ’n berig dat Mpande, broer van Dingaan, met ’n groot deel van die Zoeloenasie die Tugela oorgetrek en hom aan die noordkus van Natal in Voortrekker gebied gevestig het. Hy het vir Dingaan gevlug en hom onder beskerming van die Voortrekkers kom plaas. Die hele beweging is eers met groot wantroue beskou, maar nadat Mpande self ’n onderhoud met Volksraadslede op Pietermaritzburg gehad het, is ’n kommissie gestuur om ondersoek in te stel en met Mpande te onderhandel. Die kommissie was onder leiding van landdros Roos en heemraad Van Breda. Die Franse reisiger Delegorgue het, ook saamgegaan en het later ’n lewendige beskrywing gegee van wat daar plaasgevind het. Mpande het beloof om te help in die veldtog teen Dingaan, en hy en sy volgelinge is daarop toegelaat om te bly woon waar hulle was tot tyd en wyl hulle na Zoeloeland kon terugkeer. Mpande is ook erken as “Regerende Prins van die Emigrante-Zoeloes.”

In Desember 1839 is kapt. Jervis, as gevolg van ’n beslissing van die Britse Minister van Kolonies dat uitbreiding van Britse grond-gebied in Suid-Afrika nie wenslik was nie, deur goewerneur Napier teruggeroep. Natal is dus oorgelaat aan die Voortrekkers, wat dadelik hul vlag aan die Baai gehys het.

Die Bees kommando het in Januarie 1840 uitgetrek. Dingaan se hoofstat het toe gelê aan die Ivuna rivier, ongeveer agt myl van Non-goma. Die reëling met Mpande was dat hy self die kommando sou vergesel, maar dat sy impi van ongeveer 4000 man, wat onder Nongalaza gestaan het, Dingaan van suidoos-telike rigting sou aanval. Die blankes sou dan van noordwestelike kant opruk. Die kom-mando en Mpande se impi was nooit naby

mekaar tot nadat Dingaan verslaan is nie. Nongalaza het met sy impi die Tugela in die nabyheid van Kranskop deurgetrek en het op Dingaan se nuwe hoofstat aangeruk. Die bymekaarkomplek van die kommando blankes was aan die Tugela, tussen Colenso en Winterton. Die bevel was aan Andries Pretorius opgedra deur die Volksraad, wat hom ook ’n “Instruksie” oorhandig het van 22 artikels waarin voorsiening gemaak is vir die daarstel van ’n krygsraad waaraan Pretorius self in sekere opsigte onderworpe sou wees. Pretorius het op 14 Januarie 1840 met sy manskappe van Pietermaritzburg vertrek. Enige dae later was hy aan die Tugela, waar ander Trekkers by hom aan' gesluit het. Onder andere was daar sewentig man onder Andries Spies, grootvader van senator Spies

Op Maandag, 20 Januarie, is alles in gereedheid gebring om die tog na Zoeloeland te aanvaar. Reëlings is getref vir die handhawing van orde in die laer en ’n krygsraad is aangestel van twaalf persone, met die Hoofkommandant as voorsitter. Dieselfde dag het Matowaan, ’n Zoeloe kaptein wat in die nabyheid van die teenswoordige Elandslaagte gewoon het, kom vrede maak en sy dienste aangebied teen Dingaan. ’n Kop naby Elandslaagte dra vandag nog die naam Matowaanskop.

Die volgende dag het die kommando, 350 man sterk, van die Tugela vertrek in die rigting van die plek waar Ladysmith nou geleë is. Twee seuns van Jobe het namens hul vader ook vrede kom maak en gevra om teen Dingaan te help. Jobe was ’n aansienlike kaptein wat in die nabyheid van die berg gewoon het wat nou bekend is as Jobeskop. Hy is geleë naby die samevloeiing van die Wasbank- en die Sondagsrivier. Jobe sowel as Matowaan se mense is toegelaat om teen Dingaan te help, maar opdrag is aan hulle gegee om vooruit te trek en in voeling te kom

met Nongalaza en sy impi. Jobe se manskappe was ongeveer 400 en dié van Matowaan ongeveer 250 in getal.

Dieselfde dag het die kommando oor Kliprivier getrek en gelaer naby die plek waar Ladysmith nou staan, op ’n plek wat later bekend geword het as Danskraal. Hierdie naam is toe te skrywe aan die feit dat die volgende dag, 22 Januarie 1840, Matowaan se soldate daar vir die Voortrekkers gedans het. Hierdie insident word verkeerdelik deur baie mense beskrywe as een wat plaasgevind het in Desember 1838, tydens die tog van die Wen kommando. Van daar het die kommando verder getrek, min of meer langs dieselfde weg as dié wat die Wen kommando ’n bietjie meer as ’n jaar tevore gevolg het.

Laat ons ’n bietjie let op party van die persone wat met die Bees kommando saamgegaan het. Daar was die Hoofkommandant, Andries Pretorius, wat reeds naam gemaak het as aanvoerder van die Wen' kommando. Daar was die ander kommandante wat ook al roem verwerf het in die gevegte teen die Zoeloes. Onder andere was daar ook Andries Spies, wat later, na die Engelse besetting, ’n rol sou speel in Noord-Natal en ook in die Vrystaat. Daar was Mpande, broer van Dingaan en hoof van die Zoeloes wat na Natal gevlug het. Binne enige weke sou hy self deur Andries Pretorius tot koning van al die Zoeloes uitgeroep word. Sy impi onder Nongalaza was reeds ver op pad om Dingaan se nuwe hoofstat aan die Ivuna aan te val. Daar was Tambuza, een van Dingaan se raadgewers wat saam met Combazana deur Dingaan gestuur was om kastig met die Voortrekkers op Pietermaritzburg te onderhandel. In werklikheid was hulle spioene, en die Voortrekkers het hulle gevange geneem en saam met die kommando geneem. Nou sit hulle daar aan mekaar geboei. Toe die volk van Matowaan en Jobe hulle gewaar, het hulle daarop aangedring dat hulle doodgemaak moet word,

omdat hulle mede-verantwoordelik was vir al die moorde op wit en swart deur Dingaan gepleeg.

Dan was daar Delegorgue, die Franse reisiger, wat die kommando vergesel het en later ’n beskrywing van al die verrigtings sou publiseer. Hy het geen goeie woord vir Andries Pretorius gehad nie en het nie veel van die Hoofkommandant se krygsbeleid gedink nie. Om die waarheid te sê, het hy maar min goeds te sê van die Voortrekkers en was hy bepaald met ’n superioriteitskompleks besiel. Vir die Swarte egter, as natuurmens, het by die grootste bewondering gehad. Hy was nog sterk onder die invloed van die ideë van Rousseau, wat so te sê al die mense besiel het wat teen die end van die agtiende en aan die begin van die negentiende eeu oor die inboorlinge geskryf het. Paul Zietsman was ’n ander belangrike persoon op die kommando. Hy het die joernaal gehou wat later in die *Zuid-Afrikaan* gepubliseer is. Op Sondae was daar ’n diens, en die Hoofkommandant het ook sy beurt geneem om die preek te lees.

Op 27 Januarie was die kommando, wat nou aangegroei het tot 400 man, aan die Wasbank rivier. Berigte is daar ontvang van Matowaan en Jobe se mense en ook van Nongalaza. Laasgenoemde het laat weet dat ’n botsing met Dingaan se impi enige dag verwag kon word. Pretorius het dadelik ’n boodskap aan hom gestuur dat hy ’n botsing moes vermy en die vyand moes besig hou totdat die kommando hom kon bereik om hom te help. Hy het ook besluit om so vinnig moontlik verder te trek in die rigting van Dingaan se nuwe hoofstat.

Die volgende dag het die kommando met sy 60 waens, elk met tien osse bespan, met groot moeite die Biggarsberg[19] [1]) uitgetrek.

[19] Die Biggarsberg het sy naam op die volgende wyse gekry: Biggar het met ’n aantal mak-Swartes die Wen-

Die berg was toe nog bekend as die Heuning berg en die weg wat die Voortrekkers gevolg het, was min of meer die wat vandag nog as hoofweg then tussen Ladysmith en Dundee.

Die trek het naby die plek waar Dundee nou staan, verbygegaan, oor Steenkool spruit en tot aan Sandspruit. Delegorgue teken aan dat hulle steenkool aangetref het, en dit is seker daarom dat die Voortrekkers die spruit Steenkool spruit genoem het. Van Sandspruit het die kommando getrek oor die Buffel rivier, wat taamlik sterk geloop het, tot aan Bloedrivier, waar die slag op 16 Desember 1838 plaasgevind het. Daar was nog oral gebeentes van die gesneuwelde Zoeloes te sien.

Van Bloedrivier het die kommando afgewyk van die weg gevolg deur die Wen kommando en ’n meer noordelike rigting ingeslaan na die kant van Ntabankulu, waar Gluckstadt nou is. Patrollies is daagliks uitgestuur en alle moontlike voorsorg is geneem om die kommando te beveilig. Berigte het: gekom van Nongalaza dat Dingaan van plan was om noordwaarts te vlug. Die boodskappers het ’n vlag. gehad waarop die letters V R (Volksraad) voorgekom het en wat aan hulle deur die landdros van Pietermaritzburg gegee is om hulle van vyande te onderskei.

---

kommando in Desember 1838 vergesel. Sy wa, of skotskar, het in ’n moddergat omgeval en later is daardie plek Biggarsgat genoem. Later het die hele bergreeks tot by Helpmekaar bekend geword as Biggarsberg, en selfs die streek wat tussen Dundee en Helpmekaar lê, is vandag nog bekend as Biggarsberg. Die hoofweg wat vandag van Ladysmith na Dundee loop, gaan oor ’n plaas wat vandag nog bekend is as “Biggarsgat.” Die woonhuis, wat tans deur mev. Annie de Jager bewoon word, lê net links van die pad as ’n mens na Dundee gaan, net nadat jy tussen die uitlopers van die berg ingegaan het. Biggar self het op 26 Desember 1838 gesneuwel in die geveg met die Zoeloes aan die Wit-Umfoloos, toe die vyand die Voortrekkers daar in ’n hinderlaag gelok het.

Dit is waarskynlik aan die Umvunyana rivier dat op 31 Januarie Tambuza en Combazana voor die krygsraad gebring en ter dood veroordeel is. Die vernaamste getuies was Mpande en sy kapteins, wat verklaar het dat alle moorde deur Dingaan gepleeg gewoonlik plaasgevind het op aanbeveling van Tambuza. Die moord op Retief en sy manskappe en die moord op die vroue en kinders aan Bloukrans was ook aan hom toe te skrywe. Toe hy gevra is of hy Iets te sê het, het Tambuza net gepleit vir Gombazana, wat volgens hom onskuldig was. Mpande het egter volgehou dat Combazana ook skuldig was, en die twee is ter dood veroordeel en kort daarna doodgeskiet.

Op dieselfde dag is ’n sekere Van Deventer voor die krygsraad gebring weens aanranding van ’n Engelsman met die naam Howard, wat toe gedreig het om hom te skiet. Van Deventer het skuldig gepleit, en sowel by as Howard het ’n goeie skrobbering van die Hoofkommandant gekry.

Dieselfde dag nog het die kommando naby Nyanyeni (Spitskop) oor die Wit-Umfoloos getrek en gelaer naby die teenswoordige Gluckstadt. Die volgende dag het daar berig van Nongalaza gekom dat hy slaags was met Dingaan se impi, wat totaal. verslaan is, en dat Dingaan self op die vlug was in die rigting van die Pongola rivier. Hierdie slag het plaasgevind by die Maqonqo koppies aan die Mkuzirivier, ongeveer tien myl bokant die teenswoordige Mkuzi besproeiingskema. Dit word vertel dat dit gelyk het asof Dingaan se manskappe die oorhand sou kry, maar toe gaan daar skielik ’n geroep op dat die Amabunu (Boere) kom. Dit het Dingaan se krygers moed laat verloor. Daar het van sy regimente oorgeloop en sy leër is heeltemal verslaan. Hy self het die uitslag by Nyalisa afgewag, en toe hy sien dat alles verlore is, het hy met ’n klein gevolg oor die Pongola gevlug na die Lebombo gebergte, waar hy deur die Swazi’s vermoor is.

Daagliks het daar nou skermutselings met groepies van die vyand plaasgevind en baie beeste is buitgemaak. Mistige weer en die gebroke geaardheid van die terrein het egter verhinder dat die Voortrekkers enige groot slag kon slaan. Pretorius het probeer om Dingaan se vlug na die noorde te verhinder. Met dié doel het daar 'n perdekommando van 250 man op 5 Februarie uitgetrek. Hulle het oor bergagtige streke getrek totdat hulle die more van 8 Februarie op die ruwe rante van die Pongola uitgekom het, êrens tussen Magut en die plek waar die uitkeer dam vandag is. Daar vind hulle dat Dingaan reeds enige dae tevore die rivier deur is en verder gevlug het. Weens perdesiekte en die aanhoudende reëns het Pretorius toe besluit om om te draai, en dit is aan Nongalaza en sy volgelinge gelaat om te probeer uitvind wat van Dingaan geword het.

Sondagaand, 9 Februarie, was die kommando terug in die laer, wat toe ten noorde van die Swart-Umfoloos gestaan het, reg teenoor die plek waar mnr. M. J. Laas se woonhuis vandag op die plaas Wagen drift geleë is. Dit is ongeveer vier tot ses myl bokant die wabrug. oor die Swart-Umfoloos. Die naam van die plaas is juis gegee omdat in die ou tyd die wadrif deur die rivier daar was. In 1884 het die kommando wat Dinuzulu, die kleinseun van Mpande, gaan help het, ook daar deurgetrek, en Dinuzulu is bo op die berg op "Salflaer" deur die blankes "gekroon." Dit is merkwaardig dat dit gebeur het op 'n betreklik klein afstand van die plek waar sy grootvader, Mpande, deur Andries Pretorius namens die Voortrekkers tot koning van die Zoeloes verklaar is. Dit het gebeur op 10 Februarie 1840. Daardie môre het Pretorius Mpande en die kapteins wat by hom was, laat roep en sy tevredenheid uitgespreek oor hul gedrag en die wyse waarop Mpande se impi en Nongalaza hulle van hul taak gekwyt het. Verder het hy aangehaal hoe dat Dingaan gevlug het, en as hy ooit gevang word, sou hy gewis met die

dood gestraf word. Noukeurige ondersoek is ingestel en daar is bevind dat Mpande die wettige opvolger is. Daarom het hy dit goed gedink om hom in naam van die Volksraad aan te stel as koning of opperhoof van die Zoeloes. Verder is hy gelas om Mpande as die Voortrekkers se groot bondgenoot aan te neem en om sy vyande as hulle vyande te beskou, maar hy mog niemand sonder hul medewete aanval nie. Die Hoofkommandant het geëindig met nogmaals sy grootste tevredenheid te herhaal oor die trou en dapperheid van Mpande en sy volk. Ons kan ons voorstel hoe daar juigkrete opgegaan het van die Zoeloes wat teenwoordig was en hoe die koninklike groet "Bayete!" oor die velde weergalm het.

Mpande, "die van zijn hoofd tot zijne voeten met glorierijke blijdschap vervuld was," het sy dank betuig en trou gesweer aan die regering van die Voortrekkers. Dit is welbekend dat hy tot sy dood in 1872 altyd die Boere goedgesind was. In die tagtiger jare het onderlinge onluste gedreig om die hele Zoeloenasie uit te roei. Dinuzulu, die klein-seun van Mpande, is met algehele ondergang bedreig. Dit was toe dat sy ondersteuners, die Usutu, hulle om hulp gewend het tot die nakomelinge van die Voortrekkers wat sy grootvader "gekroon" het. Die versoek was nie tevergeefs nie en het gelei tot die "kroning" van Dinuzulu, die herstel van rus en vrede in Zoeloeland en die stigting van die Nuwe Republiek.

In verband met die "kroning" van Mpande is daar verskillende verhale wat miskien by 'n ander geleentheid behandel kan word, maar hier is daar nie ruimte voor nie. Dit word vertel dat Pretorius saam met Mpande op 'n groot rots gestaan het om die Zoeloes toe te spreek en dat 'n bottel met dokumente daarin aan die voet van die rots begrawe is. Ander sê weer dat 'n groot klip as gedenkteken orent ingeplant is. In die offisiële verslag word niks

van dié aard vermeld nie, en Delegorgue sê daar ook niks van nie. Dit is egter interessant om te weet wat Voigt in sy "Fifty Years of the History of the Republic in South Africa, 1795 - 1845" meedeel. Voigt se verhaal is gegrond op wat J. H. Visser, wat teenwoordig was, hom vertel het. Voigt sê: "Geskaar om 'n groot rots blok, ongeveer 20 voet lank en 14 voet breed, was die indunas en afgevaardigdes van die verskillende distrikte van Zoeloeland en die hele burgermag met sy kommandante en veldkornette. Pretorius, met Mpande by hom, het bo op die rots gestaan." Na die verklaring van Mpande tot koning van die Zoeloes, het Pretorius, volgens Voigt, die vergaderde Zoeloes as volg toegespreek:

"Wie se bloed het Mpande koning gemaak en Dingaan se mag vernietig?"

Dadelik is duisende arms uitgestrek na die rots waarop hy staan, en 'n groot geroep van "Sy bloed!" het opgegaan van die Zoeloes, wat daaraan dink dat die Generaal in die slag van 16 Desember 1838 gewond is.

"Nee, Kapteins! Nee, Zoeloe krygers!" het Pretorius geantwoord; "julle is verkeerd. Dit is die bloed van die vroue en kinders wat deur Dingaan vermoor is. Dit is 'n wet van alle wit mense dat die nasie wat vroue en kinders doodmaak, vernietig moet word. Mpande en sy mense moet nou weet dat solank hierdie rots bestaan, sal hulle nie toegelaat word om 'n enkele vrou of kind dood te maak nie, selfs nie in 'n oorlog nie. Wit nasies handel nie so nie. Net mans moet veg. Net teen mans moet julle oorlog maak. Hierdie saak mag julle nie vergeet nie. Solank as hierdie rots hier staan, sal ons bondgenootskap bly en van krag wees. Wanneer hierdie rots nie meer bestaan nie - wanneer dit tot stof verval het - dan sal ook ons verbond tot niet wees."

Voigt sê dan verder dat solank as die Boereregering aangebly het, het Mpande hierdie bevele noukeurig nagekom, maar sodra die Voortrekkers nie meer aan bewind van sake was nie, het die ou toestand van moord en doodslag teruggekeer.

Na die “kroning” van Mpande het die Voortrekkers nog enige dae op dieselfde plek gebly. ’n Ruk tevore is ’n sekere Lingenvelder voor die krygsraad gebring oor die verkoop van drank sonder toestemming, en stappe is gedoen om dit te verhinder. Hy het egter daarin geslaag om tog nog drank te verkoop, en dit het ’n treurige nasleep gehad. Naby die laer was daar ’n gat water in die rivier waar die mense gewoonlik gaan swem het. Twee jong manne het daar in die water met mekaar gespeel, toe een, wat blykbaar onder die invloed van drank was, kwaad word en sy geweer gaan haal. Toe hy terugkom, meen hy dat die ander op ’n sekere plek is en hy skiet op hom. Dit blyk toe ’n Hotnot of Boesman te wees, wat binne twee uur dood was. Die jong man is toe in hegtenis geneem, en nadat hy die volgende dag voor die krygsraad verskyn het, is hy in boeie na Pietermaritzburg gestuur. Lingenvelder het ook voor die krygsraad verskyn, en daar is bevel gegee dat al sy vaatjies drank verseël en op sy koste na Pietermaritzburg gestuur moes word. Plaaslik word die verhaal van die doodskiet van die Hotnot of Boesman ’n bietjie anders vertel, maar die swemgat word vandag nog die Boesmangat genoem.

Op 13 Februarie is die laer verskuif na ’n plek ongeveer ses myl daarvandaan. Dit was waarskynlik ’n entjie onderkant die teenswoordige wabrug oor die Swart-Umfoloos, aan die Natalse kant van die rivier. Hier het Pretorius op 14 Februarie die nasionale vlag laat hys en die volgende proklamasie laat voorlees, wat later nog ’n rol gespeel het in die geskiedenis van Suid-Afrika:

## PROKLAMATIE

Ik, Andries Wilhelmus Jacobus Pretorius, Hoofd-Kommandant en Kommandant-Generaal der gehele Burgerij van den Hoog-Achtbaren Volksraad der Zuid-Afrikaansche Maatschappij van Port-Natal, en Opperbevelhebber van het krijgsleger, door gem. Volksraad aan mij toevertrouwd, enz.

Doordien de Volksraad der Zuid-Afrikaansche Maatschappij verpligt was, wegens den ongetergden oorlog, dien de Zoola-Koning Dingaan of de Zoola-natie tegen de Zuid-Afrikaansche Maatschappij heeft begonnen, zonder dien vooraf aan gem. Maatschappij te declareren -tot eene onkoste van eenmaal honderd twee en twintig duizend zes honderd Rijksdaalders, voor paarden- en wagenhuur, benevens andere onkosten tot den krijg voor deze en de twee vorige kommando's over te gaan; en daar de Zoola-Koning volgens alle blijken en berigten, de Pongolarivier (zijne limietscheiding) is overgetrokken, en zijn overgebleven volk zich in vele klompen verschuilt, zoodat er niemand is, tot wien ik mij voor de betaling van deze en vorige onkosten kan refereren; - zoo zij het bij deze kennelijk dat ik, tot vergoeding van deze gezegde eenmaal honderd twee en twintig duizend zes honderd Rijksdaalders, bij deze proclameer en vaststel dat ik, in naam van gemeiden Volksraad der Zuid-Afrikaansche Maatschappij, a1 het land van Toegela tot aan de Omfiloos-Omjama of de Swartrivier inneem; dat onze limietscheiding voortaan zal zijn van de zee langs de Zwartrivier, waar deze door de Dubbele-bergen loopt, nabij haren oorsprong en dan vervolgens langs den Randberg, in een gelijke rigting naar den Drakenberg, de St. Lucias-baai ingerekend, benevens alle zeekusten en havens, die

reeds uitgevonden en nog hierna uitgevonden zullen worden, tusschen de Omsimvobo- en Zwartriviersmonden. Deze landen en zeekusten zullen echter als een afzonderlijk eigendom van de Maatschappij worden beschouwd, van die, welke nu wijlen de Wel-Ed. Heer Retief voor onze Maatschappij van de Zoola-natie heeft verkregen.

God beware den Volksraad!

Gegeven onder mijne handtekening, in mijn Kamp, aan de Omfiloos-Omjama, of de Zwartrivier, op heden den 14den dag van Februarij, in het jaar onzes Heeren één duizend acht honderd en veertig.

(Get.) A.W.J. Pretorius, Hoofd-Kommt.

Kommandanten
H. J. Lombaard
Jac. Potgieter
And. Spies
Marth. Scheepers

Na die aflees van hierdie proklamasie is ’n saluut van een-en-twintig kanonskote afgevuur ter ere van die Volksraad, en dit het Mpande so laat skrik dat hy verlof gevra en gekry het om maar pad te gee.

Dieselfde dag het die kommando die terugreis voortgesit tot aan die Wit-Umfoloos en hulle het ’n groot aantal beeste meegevoer. Die Dubbele-berge waarna in die proklamasie verwys word, is die reekse wat bestaan uit Ntabankulu, Nyatisberg, Ngwibi en Ceza. Die Swart-Umfoloos het sy oorsprong in die Nyatisberg, naby die Nyatimyn. Dit is ongeveer vyftien of twintig myl van waar die laer gestaan het. Die Randberg moet die reeks berge wees wat by Vryheid verby loop in die rigting van Utrecht en Charlestown.

Op 17 Februarie is daar weer krygsraad gehou, en lof is toegeswaai aan Nongalaza, wat berig het dat hy Dingaan agtervolg het,

maar uiteindelik moes omdraai weens die pes (malaria). Jobe en Matowaan is egter beskuldig van verskeie misdade, wat ons hier nie sal bespreek nie. Die kommando het sy terugreis voortgesit en op 22 Februarie by die Kliprivier aangekom, waar op 24 Februarie 14,000 beeste verdeel is onder geruïneerde mense wat nog in die Vrystaat was en onder die burgers wat daarvandaan by die kommando aangesluit het. ’n Getal van 27,000 beeste sou nog meegevoer word na Pietermaritzburg om daar onder die mense verdeel te word.

So het die Bees kommando geëindig. Op 14 Januarie het Pretorius van Pietermaritzburg vertrek. ’n Week later het sy kommando van die Tugela vertrek, en ’n bietjie meer as ’n maand later is die kommando terug, Dingaan is verslaan en verjaag en Mpande, ’n bevriende vors, is koning. van die Zoeloes! ’n Merkwaardige prestasie voorwaar! En laat ons nie vergeet nie dat hoewel die groot slag wat Dingaan se mag vernietig het, gelewer is deur Nongalaza en sy Zoeloes, Pretorius verantwoordelik was vir die krygsplan. Die Wen kommando van 1838 was ook minder as twee maande in die veld, en hierdie twee veldtogte het die naam van Andries Pretorius vir goed gestel onder dié van die vernaamste aanvoerders in al die oorloë teen die barbare in Suid-Afrika.

## DIE TREK UIT NATAL IN 1848
## I. WAT VOORAFGEGAAN HET.

Daar word in verskillende werke oor die Trek - onder andere ook in *Andries Pretorius* van Preller - ’n uiteensetting gegee van die grondoorsake van die uittog uit Natal, maar die gebeurtenisse wat onmiddellik daartoe aanleiding gegee het, word nêrens genoem nie. Hierdie uiteensetting is dus bedoel om ’n leemte aan te vul in wat tot dusvêr oor daardie trek gepubliseer is.

Pretorius het sy bes gedoen om die mense te beweeg om in onderwerping aan die Britse gesag te berus. Hy het gemeen dat die Regering van die Kaapkolonie genoeg ondervinding opgedoen het aan die oosgrens om nie die foute wat daar begaan is in Natal te herhaal nie. Hy is egter heel gou in sy verwagting teleurgestel.

In 1843 is advokaat H. Cloete as kommissaris gestuur om sake in Natal vir die Regering te reël. In die begin van Augustus van daardie jaar sou daar 'n vergadering van die Volksraad op Pietermaritzburg plaasvind, en Cloete het besluit om van die geleentheid gebruik te maak om die "vrywillige onderwerping" van die Volksraad te verkry. Hy het gemeen dat dit sou help om die Voortrekkers tot die "vrywillige onderwerping" aan te moedig as hy met 'n vertoon van militêre mag onder hulle kon verskyn. Met hierdie doel het hy Smith, wat nog in bevel van die Britse troepe in Port Natal was, versoek om 'n sterk mag met hom saam te stuur na Pietermaritzburg. Smith het botweg geweier om dit te doen, want hy het gedink dat dit te gevaarlik sou wees. Cloete was so gebelgd oor die weiering dat hy bitter oor Smith se gedrag by die owerheid gekla het.

As Smith gehoor gegee het aan Cloete se versoek, sou daar ongetwyfeld 'n botsing met die Boere plaasgevind het, en moontlik sou die geskiedenis 'n ander wending geneem het. Cloete moes dus sonder militêre magsvertoon na Pietermaritzburg gaan. Daar het hy, nieteenstaande die proteste van die vroue, daarin geslaag om die Volksraad daartoe te beweeg om die onderwerping aan Britse gesag te bekragtig. Die Volksraad het egter in funksie gebly tot 1845, toe Natal by die Kaapkolonie gevoeg en onder 'n Luitenant-Goewerneur met 'n Raad geplaas is. Dit is interessant om op te merk dat die Volksraad verskeie besluite geneem het om die instromende naturelle te segregeer, maar

uitvoering daarvan is deur die Britse owerheid belet. Cloete het al in 1843 ondersoek ingestel en besonderhede verkry in verband met aansprake op plase, maar daar is gedurig vertraging gewees met die uitreik van eiendoms bewyse, selfs na die koms van die Luitenant-Goewerneur.

Tot groot ontsteltenis van die mense het die instroming van naturelle ongehinderd voortgegaan. Die besluite ten gunste van segregasie is van die hand gewys, en naturelle het hulle gevestig net waar hulle verkies het, selfs tussen die blankes. Die korrespondensie wat Pretorius met luitenant-goewerneur West oor hierdie saak gevoer het, werp 'n helder lig op die toestande waarteen die burgers geprotesteer het.[20]

Die Voortrekkers in Natal het dus twee groot griewe gehad. In die eerste plaas kon die meeste van hulle geen eiendomsbewyse vir hul grond kry nie, en daar was ook geen sekerheid dat hul aansprake ooit erken sou word nie. In die tweede plaas was hulle baie ontevrede oor die naturelle politiek van die owerheid, wat toegelaat het dat naturelle hulle oral in die land na willekeur kon vestig, sonder dat daar 'n poging aangewend is om die instroming te belet of te kontroleer. Daar was ook 'n gedurige vrees dat die Zoeloes 'n onverwagte aanval sou maak, en in so 'n geval sou die swartes in hul midde 'n groot gevaar wees. Wat die saak nag erger gemaak het, was die feit dat daar onmiddellik na die formele anneksasie in 1845 'n kommissie aangestel is om lokasies vir die naturelle aan te wys, terwyl daar tal van blankes was wat nou al jare lank gewag het op hul eiendomsbewyse. Die mense was ook glad nie tevrede met die aangewese lokasies nie, wat na hul mening net veediefstal op groot skaal sou aanmoedig. Buitendien het hulle reeds

[20] Sien Preller, *Voortrekkermense* VI, bls. 199 en volgende bladsye.

herhaalde male swaar verliese gely as gevolg van veediefstal deur naturelle sowel as Boesmans.

Pretorius, wat nog altyd geduld beoefen het in die hoop dat die gegronde griewe van die burgers uit die weg geruim sou word, het langsamerhand tot die oortuiging gekom dat dit ’n hopelose saak was om hulp van die Britse Regering te verwag in die moeilikhede waarmee hulle te kampe had. Met luitenant-goewerneur West kon in elk geval geen vordering gemaak word nie, en in 1847 het Pretorius op versoek van sy landgenote spesiaal na Grahamstad afgereis om die griewe van die Natalse mense voor goewerneur sir Henry Pottinger te lê, aangesien hulle geen bevrediging by die Luitenant-Goewerneur kon kry nie. Pottinger het egter botweg geweier om Pretorius ’n onderhoud toe te staan.

Vyf jaar lank het Pretorius probeer om onder Britse gesag te bly en selfs ander oorgehaal om dieselfde te doen. Hy het nog altyd die hoop gekoester dat die Regering die nodige stappe sou doen om sy en sy mede-burgers se griewe te verwyder en dat hulle nog gelukkig en tevrede onder Britse gesag in Natal sou kan lewe. Die beledigende optrede van Pottinger het hom vir altyd laat afsien van enige verder pogings om hom met Britse gesag te versoen. Met bitterheid in die hart het hy teruggekeer na Natal, waar hy in Desember 1847 aangekom en alles in rep en roer aangetref het. In ’n brief aan West gedateer 26 Januarie 1848 verwys Pretorius na alles wat plaasgevind het en sê dan onder andere: “Als deze de genadige bescherming is welke aan ons beloofd werd, - neen, dan liever de wildernis van Zuid-Afrika!”[21]

[21] Sien Preller *Voorterkkermense VI*, bls. 232

## II. OORSAKE VAN DIE TREK
### (1) DIE ONMIDDELLIKE OORSAAK

Ons het gesien dat die Boere in Natal gebuk gegaan het onder griewe wat hulle al meer en meer aan trek laat dink het. Daar was egter nie so ’n verergering van die griewe gedurende Pretorius se afwesigheid dat dit ’n verklaring kan wees van die feit dat hulle die trek op groot skaal aanvaar het nog voordat hy van sy sending na Grahamstad teruggekeer het nie. Daar was wel sprake van trek voordat Pretorius sy reis na Grahamstad aanvaar het, maar daar was darem ’n hoop dat die reis nie tevergeefs sou wees nie, en ’n mens kan verwag dat die Emigrante ten minste Pretorius se terugkoms sou afwag voordat die plan om te trek uitgevoer is. Maar daar het iets gebeur wat die trek dadelik aan die gang gesit het, en dit was ’n proklamasie wat die Luitenant-Goewerneur op 25 Oktober 1847 uitgevaardig het en die stappe wat deur die Regering daarna gedoen is in verband met die mense wat ten noorde van die Tugela gewoon het. Die mense wat tussen daardie rivier en die Biggarsberg gevestig was, het dadelik oor die Drakensberg getrek. Dit het ’n paniek onder die mense suid van die Tugela veroorsaak. Die mense daar het die mense wat nou weg-trek, beskou as ’n borswering teen die Zoeloes, en hul vertrek het Natal blootgestel aan ’n inval. Daar was gedurig gerugte dat die Zoeloes kom. Die gevolg was dat die mense suid van die Tugela ook begin trek het; maar die riviere was vol, dus kon hulle nie deur nie. Vir veiligheid het hulle by Doornkop, waar tien jaar tevore die laers gestaan het, weer ’n laer getrek en gewag totdat die riviere sou afloop.

Die proklamasie van 25 Oktober 1847 en die stappe wat as gevolg daarvan gedoen is, was oorsaak dat die Klip rivier se Boere dadelik getrek het. Die ontruiming van die

Klip rivier se gebied was die onmiddellike oorsaak van die trek uit die res van Natal.

### (2) DIE KLIP RIVIER SE GEBIED

Om beter te verstaan wat gebeur het, is dit nodig om die voorafgaande geskiedenis van daardie deel van Natal na te gaan. Die grondgebied wat Dingaan aan Retief afgestaan het, het gestrek van die Tugela tot aan die Umzimvuburivier. Toe Dingaan in die begin van 1840 finaal verslaan is, het Pretorius Panda tot koning van die Zoeloes uitgeroep, en op 14 Februarie 1840 het hy ’n proklamasie uitgevaardig waarin hy verklaar dat hy al die gebied van die Tugela tot aan die Swart-Umfoloos in naam van die Voortrekkers annekseer. Daarna is plase oorkant die Tugela aangeteken, en ongeveer 60 gesinne het gaan woon in die gebied wat lê tussen die Tugela en die Biggarsberg. Daardie gebied het onder die landdros van Weenen geval en was eers bekend as Weenen en later as Kliprivier.

Nadat Natal deur die Engelse geannekseer is, het daar enige jare lank by baie mense onsekerheid bestaan oor hoe ver die Britse gebied nou uitstrek. Die bewoners van Kliprivier het gemeen dat hulle nie binne Britse gebied val. nie, en hierin is hulle gesterk deur die houding van Panda wanneer hulle met hom in aanraking gekom het.

### (3) CLOETE EN PANDA

In Oktober 1843 het kommissaris Cloete ’n besoek by Panda afgelê. Uit gesprekke wat hy toe daar gehad het, blyk dat verskeie van Panda se indunas met nadruk verklaar dat Panda krale aan die Natalse kant van die Buffel rivier het wat hy ongestoord wil laat bly. “Om enige misverstande te voorkom;” het Cloete toe besluit om liewer op skrif gestel te kry wat eintlik die grens tussen Natal

en Zoeloeland sou wees, en op 5 Oktober het hy daarin geslaag om ’n traktaat deur Panda geteken te kry waarin die volgende bepaling voorkom:

“Dit word hierby ooreengekom tussen die ondergetekende dat die respektiewe grenslyne tussen die gebied van Natal en die Zoeloenasie sal vasgestel wees by die see lyn, by die mond van die 'Tugela rivier, en van daar opwaarts tot by die aansluiting van daardie stroom by die Umzinyati- of Buffel rivier; van daar opwaarts langs genoemde Umzinyati- of Buffel rivier, of sodanige ander grenslyn langs of naby sy oewers as te enige tyd hierna mag vasgestel word deur die ondergetekende, Haar Majesteit se Kommissaris vir die gebied van Natal of sodanige ander kommissaris of kommissarisse as Haar Majesteit spesiaal mag aanstel, en deur enige twee indunas of kommissarisse wat ondergetekende Panda, Koning van die Zoeloenasie, vir dié doel mag aanstel; en van daar noordwaarts tot aan die voet van die Kwathlamba- of Drakensberge.”

Die traktaat is taamlik slim opgestel, want dit is duidelik dat Panda, hoewel hy dit geteken het, maklik onder die indruk kon bly dat die grens nog moes vasgestel word deur kommissarisse van weerskante aangestel, en die vae omskrywing het hom blykbaar tevrede gestel omtrent die krale waarop hy aanspraak gemaak het aan die Natalse kant van die Buffel rivier. Dat Panda later betwis het dat by die grondgebied tussen die Tugela- en die Buffel rivier aan Cloete afgestaan het, is onder die omstandighede goed te begryp.

In Februarie 1844 skryf Cloete dat hy besondere aandag gewy het aan die grondgebied tussen die Tugela- en die Buffel rivier. Hy praat met groot lof van die vrugbaarheid van daardie dele en watter uitstekende vee wêreld dit is; ook maak by melding van die oorvloedige voorraad steenkool wat

daar gevind word en hy sê dat verskeie gesinne hulle daar gevestig het.

### (4) ANDRIES SPIES

Andreas Theodorus Spies, grootvader van senator A. T. Spies, was die voorman van daardie mense. In 1840 was by een van die kommandante wat die Bees kommando in die begin van daardie jaar meegemaak het. Hy het op 18 Januarie met 70 man van anderkant die Drakensberge by die kommando onder Pretorius aangesluit en het die veldtog meegemaak. Daarna was by een van die stigters van Weenen. Op versoek van die inwoners daar is hy in Augustus 1840 deur die Volksraad aangestel as landdros, terwyl by ook toegelaat is om sy pos as kommandant te behou. Nie alleen die distrik Weenen nie, maar die hele gebied ten noorde van die Tugela het onder sy jurisdiksie geval. In die uitoefening van sy amp is by bygestaan deur heem rade. Die gebied wat by moes administreer, het baie las van Swartes sowel as Boesmans gehad wat gedurig strooptogte gemaak en die mense se vee gesteel het. Hy was selfs verplig om ’n kommando teen die Boesmans op die been te bring. In April 1842 het hy bedank. Van sy salaris as landdros was daar nog £100 aan hom verskuldig, en ooreenkomstig ’n besluit van die Volksraad is gereël dat ’n plaas naby Sondagsrivier vir dié som aan hom toegeken sou word. Hy het toe op die plaas gaan woon, geboue opgerig, ’n watervoor uitgehaal en die grond bebou. As een van die Voortrekkers is daar reeds in die begin van 1842 ’n ander plaas aan hom toegeken wat geleë was aan die Biggarsberg. Dit was waarskynlik die plaas Goedekeus, naby Van Tonderspas. In Maart 1843 het hy geboue deur Swartes daar laat oprig.

Panda het blykbaar nie graag gesien dat blankes hulle so naby sy grondgebied vestig nie, en die gevolg was dat hy ’n aanval laat

maak het op die Swartes wat daar gewerk het, en verskeie van hulle is met vroue en kinders vermoor. Hierdie soort voorval het dikwels plaasgevind, nie alleen in die noordelike dele van Natal nie, maar ook in ander dele, en dit was ’n bron van gedurige vrees vir die Boere. Spies het as gevolg van die aanval die okkupasie van sy plaas laat vaar, maar bly woon op sy plaas aan die Sondagsrivier, nie ver van waar Elandslaagte nou is nie.

In Augustus 1845 is Natal ingelyf by die Kaapkolonie, en in die proklamasie is die Buffel rivier vasgestel as die noordoostelike grens tot aan die Tugela. Die Britse Regering het dit maar as die grens geproklameer sonder verder met Panda daaroor te raadpleeg.

### (5) DIE BOERE EN PANDA

Die mense benoorde die Tugela het daar maar bly woon, nieteenstaande dat hulle in gedurige vrees vir die Zoeloes geleef het en verskeie male na ’n sentrale plek moes vlug vir onderlinge beskerming. Eindelik was daar ’n gerug dat Panda van plan was om sy krale te verplaas na die Natalse kant van die Buffel rivier. Dit het ’n groot opskudding veroorsaak en die mense het A. T. Spies, Lodewyk de Jager, Gert van Niekerk en Izak van Niekerk na Panda gestuur om te verneem wat sy planne was en wat hy eintlik as die grens beskou het. Aan hulle het Panda verklaar dat sy gebied uitstrek tot aan die Drakensberge en die Tugela, insluitende dus die deel waar hulle woonagtig was. Spies het hom gewys op die Cloete-traktaat, waarop hy verklaar het dat Cloete lieg en dat hy nooit daardie grondgebied aan hom afgestaan het nie. Die Boere het toe gevra dat Panda aan hulle die grond sou afstaan vir die mense wat daar woonagtig was, en die gevolg was dat Panda ingewillig het om die grond vir 1000 rds af te staan. Die grense sou later vasgestel word. Later het van Panda se indunas gegaan

om die grens te reël. Spies was nie tuis nie, maar Hans de Lange het blykbaar die voortou gevat en die mense bymekaar gebring. Die indunas wou eers die grenslyn op die Biggarsberg maak, op sodanige wyse dat dit die oorsprong van alle waters wat weswaarts vloei, sou afsny, maar hierteen het die Boere beswaar gemaak. Die Zoeloes was toe gewillig om die Buffel rivier die grens te maak mits hulle reg van deurtog behou. Dié reg wou hulle hê om vlugtelinge te agtervolg wat met vee uit Zoeloeland kom. Die Boere verseker hulle toe dat geen vlugtelinge met vee toegelaat sou word om in dié gebied te kom me. Die Zoeloes wys toe daarop dat daar reeds vlugtelinge in die gebied woon wat vee van Panda in hulle besit het. Die Boere onderneem toe om te probeer om Panda se beeste vir hom terug te kry.  ’n Klompie mense onder De Lange het toe na Dabankulu gegaan,  ’n kaptein wat in daardie streke gewoon het, en het daar  ’n aantal beeste gekry wat hulle aan Panda gestuur het. Die indunas het daarop eindelik toegestem dat die Buffel rivier die grens sou wees.

Daarna het A. T. Spies en Johannes de Lange met P. L. Uys as tolk na Panda gegaan om die ooreenkoms op skrif gestel te kry, en ’n dokument met die volgende inhoud is toe geteken:

> Ik ondergetekende Umpanda Koning der Zula's bekenne hiermede als besitter en eigenaar te zijn over de land streek van de zee tusschen Togela en Umbongolo's refier al de grond tusschen de gemelde revieren tot op Drakensberg van Togela waar by uit Draakes Berg uit komt tot die oorspronk van ompongola so verklaar ik by deze dat ik Umpanda Koning der Zula's afstand gedaan heef de streek land tusschen omzinyati en Togela al waar de selvde en elkaar loop tot de oorspronk daar dezelve uit draakensberg komt en van daar op de

berg langs tot de oorspronk van omzinyati en al de gronde tusschen deze opgemelde revieren afgestaan aan de burgers die tans woonachtig op de gemelde grond zijn met be trekking dat dezelve gront zal zijn als een wettig en ewige Eigendom Die door mijne Ompande Koning der Zula's als mijn vrije wel aan den Afrikaansche Burgers afgestaan heef die onbesproken anpen-houdent zal zijn het welke gronde hier boven vermelt nu toebehooren aan de burgers sonder tegenspraak vam eimand ter wereld wie het moge zijn voor de somma Rijksdalers een duisend en de selde van heuden gerekend op ses maanden te betaalen.

Soo verklaar ompanda Koning der Zoela's dat dese geschreef als onher-roepelijk zal zijn het welke ik met mijn hand ondertekendt met getuige dat deze met de grond nooit kan of zal overgemaak worden aan een ander mogentheid wie het moge zijn Als dus gedaan en bekragtig in de maan Januvarie 1847 den 7

X dat merk betekende Ompande

Te Nodenke
A. T. Spies Smeekave
Johan de Lang “
P. L. LTys als getuige

Hoewel die datum 7 Januarie 1847 op die dokument voorkom, het dit later geblyk dat dit eers in April 1847 deur Panda geteken is. Waarskynlik was die datum dié van die finale ooreenkoms tussen die Boere en Panda se indunas.

Wat in die gedagte van die mense was, is moeilik om vas te stel. Volgens offisiële stukke het Andries Spies geweet van die traktaat met Cloete, want hy self het later verklaar dat toe hulle met Panda onderhandel het, hy aan Panda gesê het dat hy reeds die grond aan

Cloete oorgemaak het, waarop Panda verklaar het dat Cloete lieg. Hulle kon onder die omstandighede moeilikheid met die Engelse Regering verwag het, tensy hulle gereken het dat die Engelse hulle nie sou lastig val nie.

In elk geval het hulle nou oorgegaan om ’n regering te vorm. A. T. Spies is gekies tot kommandant, Abraham Spies as die persoon by wie eiendomsreg op grond geregistreer moes word, Lodewyk de Jager tot veldkornet en A. T. Spies, Marthinus Scheepers en Hermanus Fourie is gekies tot lede van ’n raad om huwelike te bevestig. Die amptenare het dan ook gefunksioneer en vyf huwelike is deur die raad bevestig.

Die Regering te Pietermaritzburg was onbewus van hierdie ontwikkelings.

### (6) OPTREDE VAN DIE REGERING

In April 1847 was A. T. Spies in Pietermaritzburg en het hy ’n boodskap in die *Patriot* laat publiseer wat A. H. Potgieter vanuit Ohrigstad aan Panda gestuur het en waarvan hy (Spies) kort tevore ’n kopie by Panda verkry het. Die boodskap het ’n versekering van Potgieter bevat dat sy mense hulle nie ingemeng het en hulle ook nie sou inmeng met die oorloë tussen die Zoeloes en die Swazi’s nie. Toe die stuk verskyn, het die Luitenant-Goewerneur Spies laat roep. Spies was vroeër landdros van Weenen, en die Luitenant-Goewerneur wou meer van daardie streek weet en ook omtrent Spies se onlangse besoek by Panda. Spies het hom toe vertel dat die doel van sy besoek by Panda was om te verneem of daar waarheid in die gerug was dat Panda van plan was om hom aan die Natalse kant van die Buffel rivier te gaan vestig. Verder het hy hom ook vertel dat Panda ten enemale ontken dat hy die grond gebied tussen die Tugela- en die Buffel rivier aan Cloete afgestaan het. Volgens die Luitenant-Goewerneur het Spies blykbaar nie

veel waarde geheg aan hierdie ontkenning van Panda nie, en die saak is toe daar gelaat. Spies het seker nie uitgelaat dat daardie grondgebied deur Panda aan die Boere afgestaan is nie.

Sake het egter nou tot ’n punt geloop. In Mei sou daar ’n vendusie plaasvind van die plaas “Rhenoster fontein,” wat benoorde die Tugela aan die grootpad oor die Drakensberge naby Spioenkop gelê het en behoort het aan die boedel van Petrus J. C. Scheepers. Nadat die vendu-afslaer, P. Ferreira, die voorwaardes van verkoop voorgelees het, verklaar Andries Spies e.a. dat hulle verplig is om te protesteer teen die verkoop, omdat Panda aanspraak maak op al die grondgebied ten noorde van die Tugela, en as die grond verkoop word, sal dit gevaarlik vir hulle daar word, want Panda kon maklik wraak daaroor op hulle neem. Hulle gee aan die hand dat die verkoop uitgestel word totdat indunas van Panda kans gehad het om sake op Pietermaritzburg te gaan bespreek. As dit dan blyk dat die grondgebied deel van Natal is, dan sal hulle verplig wees om te trek, want dit sal te onveilig wees weens die Zoeloes. Ferreira het die Regering in kennis gestel van hierdie handelinge. Dabankulu het ook kom kla oor die beeste wat Hans de Lange en ander van hom geneem het.

Swart boodskappers is toe na Spies gestuur met ’n brief waarin die Luitenant-Goewerneur van hom meer besonderhede wou weet van Panda se bewerings. Afskrifte van die proklamasie waardeur Natal geannekseer en waarin die Buffel rivier as grens vasgestel is, is ingesluit, met ’n versoek dat dit onder die mense versprei sou word, sodat hulle kon weet hoe dat sake staan. In dieselfde brief word Spies gevra om aan die hand te gee wie as veldkornet daar aangestel kon word. Die salaris sou 200 rds. bedra. Die boodskappers het teruggekom met ’n storie dat Spies nie tuis was nie, maar dat ander

Boere die brief oopgemaak het, en na dreigemente teen die Engelse en ook teen die boodskappers het hulle gesê dat Spies self sou antwoord sodra hy terugkom. ’n Ruk daarna het Spies geantwoord. Hy stuur die proklamasies terug, omdat dit buite sy mag is om hulle te sirkuleer, want hulle het te laat gekom. Die antwoord van Panda het hy mondeling aan die Regering sekretaris bekendgemaak, en verder hoop hulle om in rus en vrede te bly. Intussen was daar allerhande gerugtes in omloop. Die Engelse het gemeen dat die Boere gemene saak sou maak met die Zoeloes en ’n aanval sou maak op Natal. Andries Spies en Hans de Lange sou geknoei het beide met Panda en Jobe en ook met ander kapteins om ’n aanval op die Engelse te maak, en die Luitenant-Goewerneur het stappe gedoen om die gebied te verdedig en ook om versterkings gevra.

Wat die klagtes van Dabankulu betref, het die Luitenant-Goewerneur dit die beste geag om ’n siviele aksie te laat instel, want hy was nie sterk genoeg om die mense te laat arresteer nie. Die aksie het gedien teen Hans de Lange en ander Boere en die saak is in hul afwesigheid teen hulle uitgewys, maar die vonnis is nooit uitgevoer nie.

Kapt. Kyle is gestuur na Panda om hom te spreek oor die grenskwessie. Die Swartes se Koning het eers ontken dat hy die grondgebied ten noorde van die Tugela aan Cloete afgestaan het, maar naderhand het hy die Buffel rivier erken as die grens, en sy erkenning is dadelik in ’n Goewerments kennisgewing gepubliseer.

### (7) ARCHBELL SE SENDING

Intussen is James W. Archbell gestuur om afskrifte van die proklamasie en oktrooibrief waaronder Natal geannekseer en sy grense vasgestel is, onder die Klip rivier se burgers te versprei en om informasie in te win oor

toestande in daardie streek. Uit sy verslag, gedateer 15 Julie 1847, blyk dat by voorgegee het dat hy grond wou koop. Hy het egter die gees onder die mense sodanig gevind dat hy dit gevaarlik geag het om met die proklamasie te voorskyn te kom, en hy vertel hoe dat hy, toe hy gevaar loop om in Andries Spies se huis gevisenteer te word, die proklamasie en ander stukke tussen die kis waarop hy gesit het en die gordyne gestop het. Uit vrees het hy dus die afskrifte van die proklamasie nie uitgedeel nie, maar hulle onopgemerk op plekke laat lê waar hulle later gekry kon word deur die mense vir wie hulle bedoel was. Volgens sy verslag het Spies hom ’n hele boel dinge vertel. Dit is bekend dat Spies ’n uiterste terggees was, en hy was net die soort man wat iemand soos Archbell allerhande onmoontlike stories sou vertel wat dan ewe ernstig opgeneem sou word. Onder andere het Spies hom vertel dat hy nou een van Panda se kapteins was en dat Panda hom ’n ampstaf gegee het. Hy gee selfs die volgende tekening van die ampstaf:



Nadat die Regering die verslag van Archbell ontvang het, was daar sprake van ’n militêre mag te stuur om die mense tot onderwerping te dwing en daar is selfs aan die moontlikheid gedink om Panda af te sit, daar hy te veel onder die invloed van die Boere was. Maar uiteindelik is besluit om John Bird te stuur om die gronde van die mense op te meet en hulle op hoogte van sake te bring wat betref die oogmerke van die Regering.

### (8) JOHN BIRD SE SENDING

John Bird het probeer om sy opdrag uit te voer, maar nie een van die burgers wat in die

Klip rivier se gebied gewoon het, wou hom enige bakens of grense van plase wys of enige inligting gee nie, en hy moes onverrigtersake terugkeer. In sy verslag aan die Regering sê Bird in verband met ’n onderhoud wat hy met Andries Spies gehad het: “Ek het mnr. Spies bekendgemaak met die doel van my koms, het my instruksies gelees en hom versoek om sy bakens aan te wys of my inligting te verskaf oor sake betreffende my sending. Hy vra my toe om weer daardie deel van my instruksies te lees waarin melding gemaak word van die aanspraak van ingesetenes en dat hulle grond onder Panda en nie onder die Britse Regering hou nie. Hy het toe besonderhede gegee van omstandighede, te uitvoerig om akkuraat onthou te word, maar wat hierop neerkom: dat toe hy ’n plaas wou okkupeer wat vir hom op Biggarsberg geregistreer is, het Panda hom die reg ontsê om dit te doen, ’n trop soldate gestuur om sy okkupasie te verhinder en die Swartes te vermoor wat gehelp het om sy huis te bou; dat hy met Panda daaroor geredeneer het en hom verwys het na die traktaat tussen hom en Cloete, waarin bepaal is dat die grondgebied tussen die Tugela en die Umszinyati aan die Britte oorgemaak sou word. Dat Panda geantwoord het dat die voorgewende Akte van afstand van hierdie gebied ’n leuen van die Kommissaris was; dat hy (Spies) dit aan die Regering gerapporteer het; dat geen stappe gedoen is om die reg van die Britse Regering op die betwiste grondgebied te handhaaf nie; dat hul lewens van die genade van Panda afhang, wat hulle almal in een nag kan vernietig; dat die Regering hulle nie kan beskerm nie; dat nog hy nog enige ingesetenes egter van plan is om Britse outoriteit teen te gaan; dat as die saak definitief met Panda afgehandel word, hy (Spies) heeltemal gewillig sal wees om sy plaas te laat opmeet; maar as die grond aan die Zoeloekoning behoort, dan is die risiko en gevaar te groot; dat hy met groot genoeë

verneem het dat die Luitenant-Goewerneur na hulle land sou kom, en hy en baie ander van plan was om hom te ontmoet; maar Sy Ed. het terug oor die Tugela gegaan voordat hy wis dat hy naby Kliprivier was, daar hy weg was van huis ens. Ek het my vraag herhaal of hy sy grenslyne sou aanwys - my informasie verskaf - of die grond laat opmeet vir hom. Hy het sonder aarseling geweier."

By die ontvangs van hierdie verslag is op 3 September 'n proklamasie uitgevaardig dat almal wat aanspraak maak op grond tussen die Tugela- en die Buffel rivier en wat nie voor of op 1 Oktober hul applikasies persoonlik indien nie, gerapporteer sou word aan Haar Majesteit, met 'n aanbeveling dat al hul regte dan as verbeurd beskou sou word. Op 2 September het J. Uys, 'n stiefseun van Spies, egter 'n onderhoud met die Luitenant-Goewerneur gehad, en hy het namens die inwoners van Kliprivier versoek dat 'n amptenaar gestuur sou word om ondersoek in te stel oor die klagte wat teen hulle ingebring is en om desnoods met party van hulle na Panda te gaan om uit te vind wie Panda besig was om te bedrieg – hulle - of die Regering. Die Luitenant-Goewerneur was nie geneë om dit te doen nie, maar Uys het sterk daarvoor gepleit, en nieteenstaande die besware van die Luitenant-Goewerneur het die Uitvoerende Raad besluit om W. Harding, die kroonvervolger, te stuur om ondersoek in te stel en verslag te doen.

## (9) HARDING SE SENDING

Harding het op 20 September 1847 op Andries Spies se plaas aan die Sondagsrivier aangekom, maar Spies was afwesig op 'n skiettog. Op 24 September was hy egter terug, en toe is vasgestel dat die ondersoek op 27 September 'n aanvang sou neem. Voor Harding se aankoms is 'n boodskap na Panda gestuur om hom te vra om verteenwoordigers

te stuur om die verrigtinge by te woon, maar geen verteenwoordigers het opgedaag nie. Toe die ondersoek begin, was daar ongeveer veertig burgers teenwoordig.

Hulle het as woordvoerders gekies Jacobus Johannes Uys, Frederik Johannes de Jager, Abraham Gerhardus Spies en Hermanus Nicolaas Fourie. Getuienis is afgelê deur Andreas Theodorus Spies, Johannes Hendrik de Lange, Pieter Lafras Uys, Abraham Gerhardus Spies, Marthinus Scheepers, Umkonto alias Asgaai ( ’n naturelle kaptein), Stuurman, Jato alias Jan Kok, Sejogella en Vôba (naturelle). Op 4 Oktober was die afneem van die getuienis afgeloop. Harding het toe gesê dat hy nou die koms van Panda se verteenwoordigers sou afwag. Die Boere het egter daarop gewys dat dit baie ongerieflik was om so dikwels te kom en aan die hand gegee dat Harding hul suggesties verneem; dan kon hulle huis-toe gaan en hy kon wag op Panda se verteenwoordigers. Harding het ingestem, maar hulle verseker dat wat Panda se verteenwoordigers ook al mag sê, die Regering die vasgestelde grens sou handhaaf. Die burgers het Harding toe versoek om by die Regering daarop aan te dring en sy invloed te gebruik om die volgende versoeke toegestaan te kry:

(1) Dat die naturelle wat onder die mense woon en wat daagliks in getal aangroei, na behoorlike lokasies verplaas word, om sodoende die veiligheid van die inwoners te verseker.

(2) Dat die Regering nie met die doel om die betrokke persone te straf notisie neem van wat die mense gedoen het in verband met hierdie saak en Panda nie.

(3) Dat die mense wat nog daar woon en wat plase geregistreer het, toegelaat word om die plase te behou, en dat aan almal wat daar woon en geen plase geregistreer het nie, plase toegeken word.

(4) Dat die Regering versoek word om 'n antwoord te gee op hierdie drie punte.

Op 13 Oktober het Harding sy verslag ingelewer. Hy het die beskuldigings teen die Boere uitvoerig behandel, sy opinie daaroor gegee en sekere suggesties gemaak. Sy bevinding van die feite was min of meer soos blyk uit wat reeds verhaal is, en volgens sy mening kon geen vertroue gestel word in enige verklaring van Panda nie, wat besig was om die grootste bedrog teen die Britse Regering te pleeg. Sy handelwyse met betrekking tot die Boere het niks anders beteken as voorbedagte bedrog nie.

Verder verklaar Harding dat volgens sy beskouing die mense wat oor die grond met Panda onderhandel het en dié wat as amptenare opgetree het, skuldig was aan misdaad en onderhewig aan kriminele vervolging, maar hy voeg daarby dat dit sy mening is dat as enigeen van hulle vervolg word, dit die onmiddellike gevolg sou hê dat al die Boere die gebied tussen die Tugela- en die Buffel rivier sou verlaat en dat daar 'n algemene trek uit die res van Natal sou plaasvind. Die gevolge sou hoogs nadelig wees vir die belange van Natal. Dit sou ook 'n slegte uitwerking hê op die gemoed van Panda en ander naturelle in die gebied. Verder is hy van oordeel dat enige poging om enigeen van die mense te arresteer, sou misluk, want so 'n persoon sou dadelik oor die Drakensberg trek. so 'n poging sou ook die algehele verlating van die streek veroorsaak.

Dan gaan hy voort om aanbevelings te doen. Hy bespreek elkeen van die versoeke van die burgers en beveel aan dat hulle toegestaan word. Hy verklaar dat daar hoegenaamd geen plan by die mense is om teenstand te bied nie, en as troepe gestuur word, sal almal die land verlaat. Hy wys egter op die gevare waaraan die mense blootgestel is van die kant van die naturelle en beveel aan dat 'n militêre pos in daardie streek gevestig

word. Ook beveel hy aan dat ’n magistraat en ’n huweliksbeampte daar aangestel word, en hy ag Andries Spies se plaas as ’n geskikte plek vir die magistraat setel. Dit was aan die Sondagsrivier, naby die plek waar Elandslaagte nou is. Harding sê dat dit naby die “steenkool myne” is. Destyds was daar nog geen steenkoolmyne nie, maar die steenkool was daar en later is daar steenkoolmyne geopen by Elandslaagte en ook naby die Sondagsrivier.

## (10) ’N ONSIMPATIEKE LUITENANT-GOEWERNEUR

Oor die algemeen was Harding se verslag baie gunstig vir die Boere, en ’n mens sou gedink het dat alle moeilikhede nou maklik uit die weg geruim kon word. Maar die ontaktvolle optrede van die Britse outoriteite in al hul handelinge met die Boere het hier ook nie uitgebly nie. Enige jare later sou luitenant-goewerneur Benjamin Pine ’n mate van simpatie met die Boere toon wat nou by luitenant-goewerneur West heeltemal ontbreek het.

Op 18 Oktober het die Uitvoerende Raad byeen gekom om Harding se verslag te bespreek. Die bevelvoerende offisier van die troepe beveel toe aan dat daar versoenend opgetree moet word teen die Boere en dat Harding se aanbevelings uitgevoer word. Die Regering sekretaris, D. Moodie, is min of meer van dieselfde gevoel, maar dink dat as sake nou eenmaal met die Boere geskik is, dan moet Panda opgeroep word om rekenskap te gee van sy handelwyse. Die landmetergeneraal, dr. Stanger, spreek egter die mening uit dat dit die Boere is wat Panda aanhits, en as hulle vergewe word, sal dit net lei tot verdere weerspannigheid. Hy meen tewens dat dit ’n saak vir die ernstigste oorweging is of die aantal troepe ter beskikking van Sy Edele voldoende is om die inhegtenisneming

en opsluiting van enige van die mense te verseker.” Hy is verder van oordeel dat al word die oortreders vergewe, hulle darem nog persoonlik aansoek moet doen om registrasie van hul plase en ook die eed van getrouheid meet aflê. Die Luitenant-Goewerneur verskil van almal, en op sy versoek het die Raad verdaag.

Op 20 Oktober het hulle weer byeengekom. Die Luitenant-Goewerneur het toe sy mening uiteengesit. Hy veroordeel die Boere heeltemal en verklaar dat die naturelle net soveel reg het om op die grond te woon as hulle. Om die Boere te vergewe, sou ’n baie slegte indruk maak, en wat hulle gevra het, kon nie toegestaan word nie. Uiteindelik het die Raad eenparig besluit om aan te beveel dat ’n magistraat vir die Klip rivier se distrik aangestel en ’n militêre mag daar gestasioneer word; dat ’n proklamasie uitgevaardig word dat alle persone wat hulle aan Haar Majesteit se gesag onderwerp in binne veertien dae na sy aankoms die eed van getrouheid voor die magistraat aflê, pardon sal ontvang vir enige politieke misdade van ’n kriminele aard waarvoor hulle vervolg kan word; dat die Kommissie vir Naturelle lokasies hul aandag skenk aan die naturelle in daardie streek en verslag sal doen; dat die vorige proklamasies waardeur vasgestel is dat aansoeke om registrasie van plase persoonlik op Pietermaritzburg op of voor 1 Oktober gedoen moes word, gehandhaaf word, maar dat die tydperk vasgestel vir die indiening van aansoeke verleng word tot ’n maand na die proklamasie wat die Luitenant-Goewerneur nou sal uitvaardig. Verder is besluit om mnr. J. N. Boshof as magistraat van Kliprivier aan te stel.

Op 25 Oktober het die Luitenant-Goewerneur die proklamasie uitgevaardig wat die trek uit Natal onmiddellik aan die gang gesit het.

Nie a1leen was dit ’n vereiste dat die mense binne veertien dae na aankoms van

magistraat Boshof die eed van getrouheid moes aflê nie, maar diegene wat geweier het om dit te doen, sou vervolg word, en dié wat Natal sonder verlof verlaat en sonder om eers pardon te verkry, sou gearresteer of vervolg word wanneer hulle ook mag terugkom. Verder is die tyd vir indiening van aansoeke verleng tot veertien dae nadat die applikant die eed van getrouheid afgelê het. Krasse instruksies is ook aan Boshof gegee. Onder andere het die volgende daarin voorgekom in verband met die versoeke wat die Boere voor Harding gelê het :

> U sal hulle (die Klip rivier se Boere) meedeel dat die besluit van die Luitenant-Goewerneur in verband met al hierdie versoeke moet afhang van die weg wat hulle inslaan met betrekking tot die proklamasie, maar dat selfs in die gunstigste geval van hul spoedige en algehele onderwerping, hul versoeke op 'n ongeskikte tyd gemaak is en in 'n vorm wat hoogs laakbaar is; dat die plasing van naturelle natuurlik aandag sal geniet, en dat dit een van die doeleindes van die Regering in Mei 1.1. was, toe hulle dit goed gedink het om die hulp van die Regering te weier; dat die antwoord op hul versoek in verband met geregistreerde gronde gesien kan word in die proklamasie; en dat hul ander versoeke, nl. dat die Kroon plase sal toeken aan 'n onsekere aantal persone, wat nie genoem word nie, wie se indiwiduele aanspraak op die Kroon ook nie gemeld is nie en wat hulle onlangs in 'n houding van uittarting teen die Kroon geplaas het, nie in sy teenswoordige vorm in aanmerking geneem kan word nie. U sal hulle meedeel dat Sy Ed. geen mag het om grond toe te ken nie anders as onder die proklamasie, en dat elke aanspraak wat hulle wil maak, in afsonderlike memories vir elke applikant ingedien moet word.

Dit was ongelukkig vir Natal dat Martin West in daardie eerste jare aangestel is as Luitenant-Goewerneur. Die trek uit Natal van 1848 was aan sy optrede te wyte. Selfs hier waar hy ’n skone geleentheid gehad het om die Klip rivier se Boere te versoen, het hy die kans laat verbygaan en hulle inteendeel verbitter. Geen wonder dat hulle besluit het om dadelik te trek nie.

### (11) BOSHOF SE SENDING

Vroeg in November 1847 het Boshof die reis na Kliprivier begin. Hy is deur vol riviere vertraag, maar op 16 November het hy op die plaas van Abraham Spies in die Klip rivier se gebied aangekom. Dadelik het hy sirkulêres met afskrifte van die proklamasie van 25 Oktober uitgestuur en ’n byeenkoms met die burgers bepaal vir 23 November. In die begin was hy heeltemal optimisties oor sy sending en het hy verwag dat die mense hulle aan die proklamasie sou onderwerp en die eed van getrouheid sou kom aflê. Maar dit het nie te lank geduur nie of dit het vir hom duidelik geword dat hy niks sou uitvoer nie. Niemand het op die dag wat vir die vergadering bepaal is, opgedaag nie, en dieselfde dag het Boshof, wat skrikkerig begin word het, vertrek na Bloukrans, suid van die Tugela, waar hy geruime tyd vertoef het. Hy skryf van daar dat die mense vasbeslote is om geen gehoor te gee aan die proklamasie nie en dat hulle reeds op trek is. Verder skryf hy dat hy van J. J. Uys verneem het dat Gert van Niekerk deur Spies na Panda gestuur is om hom te laat weet dat die Boere die landstreek wat hy aan hulle afgestaan het, verlaat omdat die Engelse aanspraak daarop maak. Panda was woedend daaroor en het verklaar dat hy ’n leër sou stuur om te verneem wat die Engelse eintlik wou hê.

In hierdie brief, gedateer 24 November 1847, behandel Boshof die hele posisie

taamlik breedvoerig en gee die volgende redes aan waarom die mense volgens sy mening weier om gehoor te gee aan die proklamasie:

(1) Omdat nie dadelik aan hul versoek om grond gehoor gegee is nie;

(2) omdat hulle oortuig is dat die instroming van naturelle hulle uit die land sal verdryf ;

(3) omdat hulle wanhoop om ooit beskerming te kry wat hulle veilig sal laat voel onder die duisende naturelle wat hulle omring;

(4) omdat hulle agterdogtig is oor die eis dat hulle persoonlik op Pietermaritzburg hul aanspraak op grond moet gaan registreer Hulle beskou dit net as ’n plan om hulle te laat arresteer en straf, nieteenstaande die beloofde pardon;

(5) omdat hulle ’n groot afkeer het van ’n eed van getrouheid af te lê, daar hulle baie agterdogtig is omtrent die omvang en duur van die verantwoordelikheid wat hulle daardeur op hulle sou neem;

(6) omdat die groot meerderheid van hulle geen verwagting het om enige grond van die Kroon te kry nie en in elk geval oor die Drakensberge sou trek, waar hulle dan sou blootstaan aan die bespotting en verdenking van hul landgenote as hulle die eed van getrouheid sou aflê:

“Maar,” voeg Boshof hieraan toe, ,as die berig aangaande die sending van Van Niekerk na Panda waar is, dan het ek ’n sterk vermoede dat die hoofrede vir hul weiering bestaan uit vrees dat hulle hul opnuut vergryp het en dat daarom die pardon vir hul vorige oortredings hulle nie sou baat nie.”

Boshof het ’n ruk by Bloukrans gebly en was getuie van die opskudding wat onder die mense suid van die Tugela veroorsaak is deur die ontruiming van die Klip rivier se gebied

deur die mense wat daar gewoon het. In die briewe wat Boshof aan die bewindhebbers op Pietermaritzburg skryf, lê hy nadruk op die onbeskermde toestand waarin die mense verkeer. Hy self het die laer by Doornkop besoek en was van oordeel dat hulle weer huis toe sou gaan. Dit het gelyk asof dit sou gebeur, en baie het ook terug gegaan; maar Spies en ander het die mense gewaarsku om uit Natal pad te gee, want die Zoeloes sou ’n aanval maak. Op 8 Desember 1847 skryf Boshof dat dit lyk asof Spies daarop uit is om die distrik te ruïneer, en hy gee aan die hand dat ’n mag gestuur word om hom in hegtenis te neem of te verjaag. Later het die toestand kalmer geword en het dit gelyk asof die mense weer huis toe sou gaan.

Op 20 Desember was Boshof terug in Pietermaritzburg, sonder dat daar iets van sy sending tereggekom het. Hy het egter ’n lang brief aan die Regering geskryf waarin hy die oorsake van ontevredenheid verder behandel en ’n kragtige pleidooi lewer vir beter behandeling en beskerming van die Boere.

## III. DIE TREK EN DAARNA

### (1) TOESTANDE IN NATAL

Skaars was die proklamasie van 25 Oktober 1847 bekend of die Klip rivier se Boere het aanstaltes begin maak om te trek en allerhande gerugte het die ronde gedoen. Panda sou ’n inval in Natal maak, en dit sou selfs suid van die Tugela glad nie meer veilig vir blankes wees nie. Die mense aldaar was reeds baie ontevrede, vernaamlik oor die naturelle politiek, en hulle het reeds Pretorius na Grahamstad gestuur om te probeer of hy nie daar ’n verbetering in die toestand kon verkry nie. Nou vaardig die Luitenant-Goewerneur, wat geen gehoor aan hul klagtes wil gee nie, ’n proklamasie uit wat die Klip rivier se Boere noodsaak om te trek en die land oop te laat vir die Zoeloes, wat enige

oomblik ’n aanval kan maak. Die Klip rivier se mense het getrek en eers gelaer aan die voet van die Drakensberg, maar later het hulle oor die berg getrek en gelaer by Platberg, naby die plek waar Harrismith nou. geleë is. Nieteenstaande die feit dat Andries Pretorius nog nie van sy sending na Grahamstad terug was nie, het ’n algemene trek van die mense suid van die Tugela ook begin.

Die mense het die Zoeloes glad nie vertrou nie. Allerhande gerugte het die ronde gedoen. Hulle was oortuig daarvan dat die trek van die Klip rivier se Boere die Zoeloes sou aanmoedig om ’n inval in Natal te maak. ’n Aanval is dan ook te enige tyd verwag, en die mense wat suid van die Tugela gewoon het, het in ’n laer gaan staan by Doornkop, op dieselfde plek waar hulle tien jaar tevore, toe hulle Natal ingetrek het, gestaan het. Nou was die riviere vol en kon hulle nie deur om weer die Drakensberg uit te trek nie. Weke lank het hulle daar voor die vol riviere gestaan. Boshof het sy bes gedoen om die mense oor te haal om huis-toe te gaan, maar hoewel party dit gedoen het, was die meeste nou vasbeslote om Natal te verlaat, waar hulle niks as moeite en ergernis beleef het weens die naturelle beleid, of liewer gebrek aan beleid, van die Regering nie. Vir veiligheid teen die verwagte Zoeloe-aanval staan hulle nou in laers totdat die riviere afgeloop het en hulle kan deurkom om so gou moontlik uit Natal weg te kom.

Op 23 Desember het Jan du Plessis, F. Ferreira en 44 ander Boere van Doornkop en omliggende dele ’n brief aan die Luitenant-Goewerneur gerig waarin hulle hom versoek om die proklamasie van 25 Oktober terug te trek. As hy dit nie doen me, sal dit te onveilig vir hulle word. Trek hy die proklamasie terug, sal die meeste Kliprivier se mense terugkom en baie ander mense sal hulle daar vestig. As die proklamasie nie teruggetrek word nie, sal ’n groot aantal mense van suid van die Tugela sonder twyfel ook trek. Dit is van die grootste

belang dat die Kliprivier se distrik bewoon word, want dit is ’n borswering vir die res van Natal. In ’n lang betoog het die Luitenant-Goewerneur geantwoord dat dit onmoontlik was om die proklamasie terug te trek en hy het die mense daarvan beskuldig dat hulle altyd nog besig was om Panda aan te hits om Natal in te val! Die trek het toe voortgegaan, maar die vol riviere het nog gekeer en ’n groot aantal mense moes nog by Doornkop bly. Die hele Natal was in rep en roer. Selfs op Pietermaritzburg is stappe gedoen om ’n aanval van Boere en Zoeloes af te slaan, want die gedagte was dat die Boere stellig gemene saak met die Zoeloes sou maak om die Engelse uit Natal te verjaag. Ander gerugte het gelui dat die Boere Panda gedurig aangehits het om Natal binne te val en hom selfs gedreig het dat hulle hom sou aanval as by hom nie teen die Engelse verklaar nie. As gevolg van party van die gerugte het die Luitenant-Goewerneur ’n proklamasie uitgevaardig waarin hy gewaarsku het teen enige aanval op die naturelle en gedreig het om hulle te wapen om hulself te verdedig!

Dit was die toestand van sake in Natal toe sir Harry Smith in die begin van 1848 die Drakensberg afkom.

## (2) Sir Harry Smith

Teen die end van Januarie 1848 het sir Harry Smith wat sir Henry Pottinger intussen as Goewerneur van die Kaapkolonie opgevolg het en ook as Hoë Kommissaris aangestel was, op sy reis van die Vrystaat na Natal tal van gesinne op trek aangetref tussen die Drakensberg en die Tugela. Op 1 Februarie het hy by Andries Pretorius se trek aangekom op die linker wal van die Tugela. Daar was toe nog ’n groot aantal mense wat suid van die vol rivier gestaan het.

In ’n beskrywing van die toestand waarin die mense verkeer het, het sir Harry verklaar

dat hy nog nooit tevore sulke ellende gesien het nie, “behalwe met Massena se inval in Portugal, toe die ganse bevolking van daardie deel van die oorlogstoneel hul wonings verlaat en gevlug het. Die toneel hier was inderdaad hartverskeurend.”

Hy het hom ongetwyfeld die haglike lot van die mense aangetrek, en op sy impulsiewe manier het hy probeer om hul griewe dadelik uit die weg te ruim. Hy het die burgers ontmoet, tussen 300 en 400 van hulle, en navraag gedoen na die oorsake van die trek en belowe om verbeterings aan te bring. Hy het egter nie lank daar versuim nie, maar na Pietermaritzburg gegaan. Daar het hy op 10 Februarie ’n proklamasie uitgevaardig waarin hy die bepalings betreffende die eed van getrouheid in die Luitenant-Goewerneur van 25 Oktober herroep het, terwyl ’n Landraad benoem is met Pretorius en Boshof as lede. Verder is allerhande beloftes in verband met die toekenning van grond gemaak. ’n Paar dae later het die goewermentskennisgewings verskyn waarin verklaar is dat geen vervolgings teen enige persoon ingestel sou word nie weens oortredings van ’n politieke aard binne die distrik gepleeg voor die datum van sir Harry Smith se proklamasie (10 Februarie 1848) Op dieselfde dag is die raad ontbind wat aangestel was om naturelle lokasies aan te wys.

Op hierdie manier het sir Harry Smith probeer om die vertroue van die Boere te herwen en die uittog uit Natal te keer. Maar dit was te laat om reg te maak wat West verbrou het. Pretorius het die benoeming as lid van die Landraad nie aangeneem nie, en die Emigrante het nie meer geglo aan beloftes nie. Meeste van hulle het hul plan om te trek uitgevoer. Hul houding en dié van Pretorius was dat hulle alleen in Natal sou bly as die land aan hulle teruggegee word. Dat daar mense kon wees wat nie graag onder Britse gesag wou bly nie, vernaamlik waar alle

moontlike pogings aangewend is om hul griewe op te los, was vir sir Harry Smith eenvoudig onbegryplik, en hy het onder die indruk gebly dat die meerderheid van Boere maar te graag onder Britse bestuur wou wees.

Die indruk is gesterk deur die versoek van sekere persone op Bloemfontein en Winburg dat hulle onder Britse gesag gebring moes word en ook deur die hartlike manier waarop hy oral deur die Boere ontvang is. Oor die algemeen was hulle hom persoonlik bale goed gesind, en hy het waarskynlik op sy populariteit gereken om die anneksasie aanneemlik te maak. Dit was onder hierdie verkeerde indruk dat hy in Februarie 1840 'n proklamasie uitgevaardig het waarby die hele Vrystaat tot Britse gebied verklaar is. Dit het stellig nie gehelp om die gevoel van onreg by die Boere te verwyder nie. Maar ons het nou nie met die anneksasie van die Vrystaat te doen nie en keer terug na Natal. Voor die end van die jaar (1848) was Andries Pretorius en Andries Spies albei in die veld teen die Engelse in die Vrystaat en is die slag van Boomplaats gelewer. 'n Beloning van £2,000 is uitgeloof vir die inhegtenisneming van Pretorius en £500 vir dié van Spies.

Die optrede van sir Harry Smith in Natal het ongetwyfeld baie mense laat terugkeer na hul plase, maar die meeste het Natal verlaat.

Met betrekking tot die maatreëls wat hy geneem het, moes sir Harry Smith later deurloop en verantwoording doen by Downingstraat oor sy proklamasie van 10 Februarie 1848, waarin hy o.a. die voorwaardes wat voorgeskryf is vir mense wat aansoek doen om plase, baie gunstiger gemaak het. Die volgende uittreksel word geneem uit 'n brief wat hy in April 1850 aan graaf Grey geskryf het:

> Ek glo nog vas dat die eienaardige omstandighede waarmee ek my omring gevind het by my aankoms in Natal, my ten volle geregverdig het in die aanneem

van daardie politiek (nl. dié van sy proklamasie van 10 Februarie 1848) en dat die resultate die wysheid van die maatreël sal bevestig. Ek het die Hollandse bevolking gevind vlugtende van hul woonplekke met hul families, beeste en skape; en ek het gevind dat onder die menige denkbeeldige en sommige gegronde griewe waaroor hulle gekla het, die kwessie van grond altyd op die voorgrond geplaas is. By my aankoms te Pietermaritzburg het ek gevind dat daar ’n paniek dwarsdeur die plek heers. Wagte was om die Goewerneur se huis geplaas om ’n aanval van ’n verwagte vyand af te weer en die inwoners was op die punt om die dorp te verlaat en te kampeer op ’n byna ontoeganklike kop; alle hartlikheid tussen die Regering en die Hollandse bevolking was op ’n end, en die beweerde rede was grond - terwyl die Regering, met ’n uitgeputte skatkis, heeltemal sonder bronne van inkomste was.

Ek het gedink, en ek dink nog, dat dit nie ’n tydstip was om onveranderlik vas te hou aan vasgestelde reëls waarvan die opstellers nooit so ’n toestand van sake in die gedagte had nie. Ek het die saak van alle kante beskou, en as ’n gevolg van my oorweging het ek die proklamasie uitgevaardig, die politiek waarvan nou ietwat in twyfel getrek word deur u Lordskap en die Kommissarisse. Ek glo dat ek die Kolonie gered het.

Die gevolg was oombliklik. Die môre na die uitvaardiging van die proklamasie is die mark weer geopen en die inwoners het teruggekeer na hul gewone besighede; baie Boere het na hul plase teruggekeer; baie het na die distrik (d.w.s. Natal) teruggekeer om die loop van sake af te wag.

Ek mag melding maak van een omstandigheid wat op ’n treffende wyse die wysheid van daardie politiek aantoon: dit is die welbekende mislukking van die

aartsrebel Pretorius in sy pogings om Haar Majesteit se soewereiniteit te veronagsaam, ’n mislukking wat nie so volkome en spoedig kon verwag gewees het nie as die gevoel van die Boere teenoor die Britse Regering gebly het soos ek hulle gevind het toe ek oor land van die Kolonie na Natal gereis het.

In die brief aan graaf Grey gedateer 10 Februarie 1848, waarin sir Harry Smith ’n beskrywing gee van die toestande wat hy by die Trekkers tussen die Drakensberg en die Tugela aangetref het, sê hy o.a. ook dat baie gesinne hul plase in Kliprivier verlaat het met gesaaides nog op die lande, en dit het hulle gedoen liewer as om gehoor te gee aan die proklamasie van 25 Oktober 1847.

In ’n versoekskrif gedateer te D'Urban, 13 Februarie 1848, gerig deur Edward Chiappini aan sir Harry Smith, kom die volgende interessante opmerkings voor in verband met toestande in Natal:

Nadat ek in November l.l. uit Kaapstad na Natal vertrek het, het ek die inwoners in die grootste staat van angs gevind, die land byna ontbloot van sy blanke bevolking, en die enkele landbouers wat nog agtergebly het hard besig om klaar te maak om die gebied onmiddellik te verlaat ten einde veiligheid te soek in die onbekende noorde. Wanhoop het iedereen besiel, en ek self het aangesluit by ’n milisiemag wat op die been gebring is om Pietermaritzburg te beskerm. U Eksellensie is reeds bekend met die oorsake van hierdie wegtrek van die Boere. Ek hoef dus alleen dit te sê, dat as die maatreëls wat U Eksellensie nou geneem het, vier jaar gelede geneem is, dan sou nie ’n enkele Boer die gebied verlaat het nie.

Plase wat ’n drie jaar gelede vir £300 elk verkoop kon word, is onlangs nog aangebied vir net soveel sjielings.

In die volste vertroue dat die moontlikhede van die land vroeër of later die aandag van Haar Majesteit se Regering sou trek, het ek in Januariemaand 1.1. 66,000 acres grond gekoop van mense wat hul aansprake in 1843 by Haar Majesteit se Kommissaris geregistreer het, teen 1 5/8 d. (een en vyf agtste pennie) per acre; maar so groot is die vertroue in die gemoedere van die mense sedert U Eksellensie se koms dat ek werklik gister 50,000 acres teen 1s. per acre verkoop het. Hierdie koop is gedoen nie deur iemand wat nie kennis of ondervinding het nie, maar deur ’n persoon wat hier al twee of drie jaar is en wat ’n twee of drie weke gelede dieselfde plase kon gekoop het teen die prys wat ek vir hulle betaal het.

## (3) KLIPRIVIER IN LATER JARE

In Junie 1848 het J. J. Uys verklaar dat die enigste mense wat na die distrik Kliprivier teruggekeer het, vyf gesinne Van Tonder was, sy broer en hy self, terwyl Hans de Lange van plan was om binnekort te kom. Verder het hy gesê dat ongeveer vyftien mense wat vroeër in die distrik Kliprivier gewoon het hom gevra het om die Regering te versoek om die naturelle wat daar woon weg te neem, en as die naturelle nie wou luister nie, sou hulle help. Dit sou die naturelle wees van Jobe, Dabankulu, Nodada, Langalibalele en Putile. Dit was die gevoelens van al die vroeëre inwoners van daardie dele sonder uitsondering, en as die naturelle verplaas sou word, sou almal terugkeer en baie ander sou hulle daar vestig en sodoende ’n sterk mag vorm om, indien nodig, die Zoeloes te keer. Die mense was bang omdat die naturelle wat tussen hulle woon gedurig sou aangeval word deur Panda.

Uys se eie opinie was dat geen naturelle lokasie in daardie distrik daar gestel moes word nie, en as die naturelle verplaas sou word, sou hy dadelik sy plaas op die uiterste grens op die Biggarsberg gaan bewoon. Die Landraad het aanbeveel dat daar een naturelle lokasie sou wees in die distrik Kliprivier, nl. in die hoek wat die Tugela met die Buffel rivier maak, en alle naturelle in die res van die distrik wat sonder toestemming van die Regering of grondeienaars daar gewoon het, het kennis gekry om hulle in gereedheid te hou om te verskuif na plekke wat hulle aangewys sou word. Weens die vyandelikhede in die Vrystaat is egter geen definitiewe stappe gedoen nie. Die mense het vereers nie teruggekeer nie, en ons vind A. T. Spies as een van die voormanne op Boom-plaats in Augustus 1848. Daar is toe ’n som van £500 uitgeloof vir sy inhegtenisneming. In een van die proklamasies word hy genoem “ ’n berugte rebel,” terwyl in ’n ander gesê word dat hy een van die persone was wat die eerste bevel gegee het om op die Engelse te skiet op Boomplaats.

Later het baie van die mense teruggekeer, en in Benjamin Pine, wat in April 1850 aangestel is as Luitenant-Goewerneur, het die Boere iemand gevind wat hulle goedgesind was. Die Kliprivier se distrik het gefloreer. Eers is plase uitgegee tot aan die hange van die Biggarsberg, waar Karel Landman die plaas Uithoek gekry het. Die plaas lê aan die treinspoor tussen Glencoe en Wasbank. Daar het Karel Landman gewoon en daar is hy oorlede en begrawe. Enige jare gelede is ’n gedenkteken ter ere van hom daar opgerig. Die huis wat hy gebou en in gewoon het, staan nog. Die gedenkteken is vlak by die treinspoor, aan die regterkant as ’n mens van Glencoe na, Wasbank gaan, en die huis is ook daar naby.

Daar was later nog allerhande moeilikhede, maar langsamerhand is meer plase uitgegee,

en die teenswoordige distrikte Helpmekaar, Dundee en Newcastle is geleidelik bewoon. In die distrik Kliprivier het daar later gewoon Uyse, Landmans, Potgieters, Kemps, Vermaaks, Cronje's, De Jagers, Meyers, Besters, Mullers, De Waals en tal van ander families wat bekende Afrikaanse name dra. Die distrik het gefloreer en die mense het voorspoedig en gelukkig gelewe totdat die ramp van die Anglo-Boere-oorlog die land getref het. Andries Spies het egter nie na Natal teruggekeer nie.

### (4) LUITENANT-GOEWERNEUR BENJAMIN PINE

Dit sal passend wees om hierdie hoofstuk af te sluit met die opinie deur luitenant-goewerneur Benjamin Pine uitgespreek oor die Boere. Dit laat 'n mens dink aan wat 'n ander Benjamin van hulle gesê het, nl. sir Benjamin D'Urban.

Op 9 Augustus 1851 het Pine in 'n brief aan die Goewerneur-Generaal, sir Harry Smith, vertel van 'n besoek wat hy aan die Kliprivier se wyk gebring het. Hy het daar in aanraking gekom met die Boere, wat hom bo verwagting met die grootste welwillendheid ontmoet en hom verseker het van hul vertroue. Hulle was blykbaar baie ingenome met hut magistraat, kapt. Struben, wat alles in sy vermoë gedoen het om hulle te help. Hy gee 'n opsomming van wat hulle gesê het en vervolg dan: “Dit was feitlik die einste uit-drukkings van hierdie sogenaamde dislojale boere, uitgespreek by monde van Karel Landman, 'n man wat geen vrees of leuentaal ken nie. Sodanig is die karakter wat hierdie edele Boer dra by a1ma1 wat hom ken.”
Verder in dieselfde brief kom die volgende voor:

> Gedurige omgang met hierdie Emigrante-Boere oor 'n tydperk van

meer as ’n jaar het my oortuig dat hul karakter nie behoorlik in Engeland of elders verstaan word nie, en dat die omstandighede waarin hulle geplaas was nie behoorlik in ag geneem is nie. Ek maak geen poging om hul gedrag te verdedig waar hulle die Kaapkolonie verlaat en Haar Majesteit se gesag weerstaan het nie, en ek wil ook nie die delikate vraag bespreek of die beleid wat teenoor hulle deur die plaaslike Regering gedurende die afgelope paar jaar gevolg is, juis oordeelkundig of andersins was nie. Maar laat my U Eksellensie daaraan herinner dat hierdie arme mense meer as veertien jaar lank swerwers in die wildernis was, verwyder van alle beskawende en versagtende invloede, dikwels vir hul lewe teen wrede barbare moes veg, en tog, Meneer, wat is hulle vandag? Onkundig, ongetwyfeld, en daarom noodwendig vol vooroordele. Dit kan ook nie betwyfel word nie dat hul gevoel teenoor die naturelle nie een is wat ons kan bewonder nie, en dat hul behandeling partykeer baie hard is. Maar dink net aan die lig waarin die mense die naturelle moet beskou - nie soos filantrope in Engeland as ’n onskuldige en verdrukte ras nie - maar as wrede en verraderlike vyande en trouelose bondgenote. Hierdie naturelle is in hul gedagtes geassosieer met bloedige tonele - woonhuise in vlamme - wrede dade van verraad - gruwelike moorde op vroue en kinders. Maar neem nou hul vele goeie hoedanighede in ag - hul hartlike, hoewel eenvoudige gasvryheid jeens vreemdelinge - hul vriendelikheid teenoor mekaar - hul ongetwyfelde kuisheid, en bo alles hul diepe eerbied vir die Woord van God.

Laat ons dan probeer, Meneer, om hierdie Boere binne ons grense te behou en hul onkunde te verlig sonder om die

uitstekende voortreflikheid (sterling excellence) van hul karakter te vernietig . .

## ’N DAG OP VOORTREKKER-TERREIN
## I. BRANDKRAAL

Mpimbo is ’n hoë kop ongeveer tien myl suidwes van Winterton. Op sy hoogste punt is daar ’n baken van die driehoeksmeting en die kranse aan sy hange bevat nog Boesman-skilderye, hoewel hulle verweer en beskadig is. Aan die voet van die kop lê die opstal van die plaas “Brandkraal,” so genoem weens ’n brand wat daar in die tyd van die Voor-trekkers groot skade aangerig het. Oor-spronklik is die plaas bewoon deur Johannes Lodewyk Pretorius, M. seun, aan wie dit toegeken is omdat hy een van die eerste Trekkers was. Hy het vanaf ongeveer 1840 enige jare daar gewoon, geboue opgerig, water uitgehaal en landerye aangelê. Later het die plaas in ander hande oorgegaan, en etlike jare lank is dit nou in besit van die familie De Waal. Wyle mnr. F. J. de Waal het die teenswoordige woonhuis daar gebou, en die weduwee van sy seun P. J. de Waal woon nog daar. P. J. Waal, in die omgang bekend as “Jub,” was ’n liefhebber van die natuur, en hy het elke kans wat hy kon kry, te baat geneem om op sy grond in die berge te gaan bly. Dikwels het hy Mpimbo beklim en onder die kranse gaan sit om die vêrgesig te geniet. Ver in die noorde kon hy Majuba berg sien. Spioenkop lê betreklik naby. Die Tugela rante versper ’n gesig op die Biggarsberg, maar as ’n mens bo op die kop kom, dan sien jy die hele reeks, met Endumeni en Platberg, wat bokant al die ander hoogtes uitsteek en die hele noordelike Natal beheers. Weenen se berg is ook sigbaar, en naderby lê die rante anderkant Moord spruit en Bloukrans. Doorn-kop lê hier vlak voor hom, terwyl Loskop regs lê en “Maritz dam” ook sigbaar is. So kon “Jub” oor daardie geskiedkundige terrein kyk

en dink aan die Voortrekkers en hul weder-varinge in daardie omtrek.

Eendag het hy ’n entjie onderkant die kranse op ’n groot klip gaan sit. Ingedagte het hy die grond en blare op die klip begin wegkrap. Opeens is sy aandag getrek deur ’n eienaardige gat in die klip. Nuuskierig om te sien wat dit eintlik beteken, het hy die klip ’n bietjie verder skoongemaak, en toe vind hy dat daar ongetwyfeld in vroeër jare asgaaie of pyle op die klip skerpgemaak is. Hy het later osse laat kom en met groot moeite die klip op ’n slee laat sit en dit huis-toe gebring. Daar het hy dit goed laat skoonmaak, en toe was die slyp merke duidelik sigbaar. Die gat in die klip het aan die binnekant die kleur gehad van die Boesmanskilderye aan die kranse. “Jub” het tot die gevolgtrekking gekom dat die klip vroeër nader aan die kranse was en dat die Boesmans dit vir tweërlei doel gebruik het, nl. om hul pyle op skerp te maak en om hul verf in die gat aan te maak. Die vraag het by hom ontstaan of die verf nie ook miskien as gif vir die pyle gebruik is nie?

Wat sou die klip nie kon vertel as hy kon praat nie? Miskien het Boesmans daar van Mpimbo se kranse af die aankoms van die Voortrekkers in die buurt aanskou. Wie weet hoeveel gesteelde vee daar in die ou dae te lande gekom het. Later, toe die mense daar oral gaan woon het, moes die Boesmans in die berge verder af skuiling soek, maar in die eerste jare het hulle baie vee van die Boere gesteel. In die sewentiger jare moes daar nog ’n kommando teen die Boesmans uitgestuur word, wat hulle in die Drakensberge skuil gehou het en vee op groot skaal geroof het.

Die klip lê nog daar by Brandkraal se woonhuis. Van tyd tot tyd kom studente en ander belangstellendes dit bekyk. Op die plaas is daar ook tal van versteende boomstamme, wat bewys dat daardie dele eeue gelede dig begroei was met bome.

## II. LINDEQUES LAAGER EN MARITZ DAM

Ek het enige dae op Brandkraal gekuier, en toe ek die begeerte uitspreek om plekke te besoek waar Voortrekkerlaers gestaan het, gee mev. De Waal (my suster) aan die hand dat ek mnr. Coenraad Snyman moes vra om saam te gaan. Hy woon nie ver van Brandkraal nie en is bekend met die plekke wat 'n vername rol gespeel het in die geskiedenis.

Ons het toe besluit om 'n dag aan hierdie doel te wy, en vroeg een môre het ons oorgery na mnr. Snyman se plaas om hom op te laai. Hy het die vorige dag beloof om saam te gaan.

Die pad van Loskop na Bergville loop 'n paar honderd tree onderkant Brandkraal se woning verby. Met daardie pad het ons in die rigting van Bergville gery. 'n Entjie anderkant Lindequesdrif het ons uitgedraai en mnr. Snyman op sy plaas gaan oplaai. Ons was toe vier in die motor. Om by "Maritz dam" te kom, wat ons eerste mikpunt was, moes ons weer terug langs die pad na Loskop waarmee ons gekom het oor Lindeque spruit en verby Brandkraal.

Lindequesdrif is op die plaas wat oorspronklik "Lindeques laager" was. Dit is so genoem omdat 'n sekere Lindeque met sy mense daar in die tyd van die Voortrekkers gestaan het. Die plaas is later verdeel, en een deel met die naam "Enon" het die besitting geword van Marthinus Oosthuizen, die held van Van Rensburg kop en grootvader van ons vriend mnr. Snyman. Op bls. 200 van C. W. H. van der Post se "Piet Uys" (oorgeneem in Preller se *Voortrekkermense III*, bls. 129) verskyn daar 'n brief van Marthinus Oosthuizen aan mnr. M. Beukes, destyds Volksraadslid vir Vrede in die Oranje-Vrystaat, waarin hy 'n beskrywing gee van die Vlugkommando. Die brief is gedateer te Enon op 19 Januarie 1897 en is geteken "M. J. Oosthuyse." Dit is die "Enon" wat ons nou

verbyry. Die woning is ’n ent onderkant Lindequesdrif. Marthinus Oosthuizen is op “Enon” begrawe, maar die plaas het ongelukkig uit die hande van die familie geraak. Mnr. Snyman het sy grootvader nog goed geken en het van hom baie dinge verneem in verband met die Voortrekkers.

Nadat ons Brandkraal weer verby is, kom ons by Budhlaspruit, onderkant mnr. Sclanders se mooi plaas. “Budhla” is die Zoeloewoord vir “borrel” of “blasies maak,” en die spruit het die naam gekry omdat daar aan sy bolope ’n minerale fontein uitborrel. “Kelvin” is nou die naam van mnr. Sclanders se plaas. Dit was ook ’n Voortrekker plaas, wat vroeër die naam “Buffelshoek” gedra en in die vyftiger jare aan Jacobus Swart behoort het. Daarna het dit ’n reeks eienaars gehad, totdat mnr. Sclanders se vader dit gekoop het. Mnr. Snyman sê dat dit eenkeer vir ’n ryperd geruil is! Daarna is ons oor Sterkspruit. Sowel Budhla- as Sterkspruit loop in die Klein-Tugela, bokant Winterton.

Links van ons staan die magtige Drakensberg soos ’n geweldige muur, met die klein Drakensberg naderby. Wanneer hy in die winter met sneeu bedek is, is dit ’n pragtige gesig. Erasmus Smit sê in sy dagboek dat op 9 Januarie 1838 daar sneeu op die Drakensberg gelê het. Onderwyl ons die berge aanskou, vertel mnr. Snyman ons dat ’n sekere Piet Giesing die houtsaer in die ou dae was. Sy saagkuile is nou nog in die bosse te sien. Hy het die hout verskaf vir die Voortrekker kerkie en ander geboue op Pietermaritzburg, insluitende “Warrenton-huis,” waarin sir Michael Galwey in die ou dae gewoon het, maar nou ’n losieshuis geword het.

Toe ons K1ein-Tugela nader, vertel mnr. Snyman dat net regs van die pad daar in die ou dae ’n resiesbaan was, waar die hele buurt bymekaar gekom het vir perderesies. Toe hy

’n seun was, het hy ’n poon gehad wat besonder goed kon hardloop, maar gewoonlik in die veld geloop het. Sy vader het hom aangespoor om in ’n sekere wedren mee te ding, en dat almal se verbasing het sy poon die wedren gewen. Perderesies was ’n sport waaraan die Boere in die ou tyd dikwels deelgeneem het, en Marthinus Oosthuizen was self ’n vername perdeteler.

Net voordat ons by die brug oor die Klein-Tugelarivier kom, het ons stilgehou, die motor uit die pad gestoot en toe regs deur die veld geloop na die plek waar Maritz in 1838 begrawe is. Ons was nou op “Maritz dam,” en na ongeveer ’n halfmyl se loop deur geploegde lande het ons op die plek gekom waar Maritz se laer gestaan het. Na ’n bietjie soek het mnr. Snyman ons die plek gewys waar Maritz begrawe is. In 1895 is sy beendere daar opgegrawe en by die Bloukransmonument herbegrawe. Die graf is destyds aangewys deur Marthinus Oosthuizen, en mnr. Snyman was aanwesig toe die opgrawing plaasgevind het. Daar is nog enkele ander Voortrekker grafte in daardie omgewing te sien. Vroeër het naturelle selfs tussen die grafte geploeg, maar mnr. Snyman het hulle belet om dit te doen, en nou word rondom die plek geploeg, maar die grafte word nie geraak nie. Die plek vorm ’n met lang gras bedekte eiland in die ploeglande. Maritz het die rivier hoër op laat uithaal, en die naam “Maritz dam” is waarskynlik aan die uitkeer dam toe te skrywe. Dit is ’n pragtige plaas, maar ongelukkig vorm hy nou al baie jare lank deel van die Loskop lokasie.

Op hierdie bult het Gert Maritz se laer gestaan van Julie 1838 tot na die terugkeer van die Wen kommando in Januarie 1839. Oorkant die rivier het die laers gestaan wat teen die end van Augustus 18 van Veglaer gekom het, na die Zoeloe-aanval op daardie laer vroeër in dieselfde maand. Hierdie laers het bestaan uit die Dubbele Laer van Du

Plessis en Potgieter en die deel van die laer van Retief waarby Erasmus Smit was. Dit was hier ook dat Andries Pretorius hom in November 1838 by die Voortrekkers gevoeg het en as Hoofkommandant gekies is. Die Wen kommando het ook van hier oor Strydpoort en verby Doornkop getrek.

## III. STRYDPOORT

’n Mens kan van Loskop deurgaan na Doornkop, wat ons die volgende wou besoek, maar die pad was so sleg dat ons dit nie gewaag het nie. Ons het dus besluit om by Ennersdale en Frere om te ry. Ongeveer ses myl, van Loskop gaan die pad oor die Bloukransrivier. Dit is ’n hele ent bokant die terrein waar die groot moord plaasgevind het. Links van die pad, nie ver van die brug af nie, is die plek waar die Modder laer in 1838 enige maande lank gestaan het. Eers was die laer van Jacobus Uys daar, maar na die slag van Italeni het die Dubbele Laer van Du Plessis en Potgieter en die deel van Retief se laer waar Erasmus Smit by was hulle ook daar gevestig. Volgens Anna Steenkamp was daar op een tydstip ongeveer 1000 waens aldaar byeen. Later het al hierdie laers by Veglaer gestaan, toe die Zoeloes die aanval in Augustus 1838 gemaak het. Daarna het hulle verskuif na die Klein-Tugela tot regoor Maritz se laer.

In verband met die ou drif oor Bloukransrivier is daar allerhande verhale in omloop. ’n Geloofwaardige vriend vertel dat hy self daar snaakse ondervindings gehad het wat hom partykeer genoodsaal: het om daar weg te ja so hard as hy maar kon. Dit het telkens in die nag gebeur. By een geleentheid was dit ’n bobbejaan wat al onder die perd in gespook het. ’n Ander keer was dit iets wat gelyk het soos ’n swart kraal wat onder die perd rondgefladder het en wat hy nie kon raakslaan nie. Dan weer het hy duidelik ’n kar hoor

aankom wat hom moes verbygaan, maar geen kar het gekom nie. By elke geleentheid het die perd vreeslik te kere gegaan. Uit ander bron is my vertel dat twee vriende langs die pad gery het en duidelik ’n wa en osse die drif sien ingaan het in hulle rigting, en tog het hulle nooit die wa ontmoet nie.

Maar dit alles terloops.

Van Bloukrans af het ons oor Klein-Bloukrans en oor Ennersdale en Frere gery. Kort nadat ons Frere verby is op die pad na Chieveley en Colenso, het ons links wegge-draai deur ’n hek. Ons het eers oorweeg of ons nie die Bloukrans-monument naby Chieveley sou gaan besigtig nie, maar ons het tot die besluit gekom dat die res van ons program dan nie uitgevoer kon word nie, dus het ons by die plan gebly om na Doornkop te ry. Toe ons bo op die bult kom en Doornkop reeds kon sien, het ons ’n pad regs geneem i.p.v. links, met die gevolg dat ons met ’n groot omweg en oor ’n baie slegte pad gekom het waar ons wou wees. Ons is regs van Doornkop naby mnr. Ralfe se woning verby, tussen pragtige doring bome wat in vo11e blom was. Dit blyk toe dat mnr. Snyman ons nie na Doornkop neem nie, maar na die plaas “Strydpoort,” wat tussen Doornkop en Winterton lê.

Die plaas lê aan die Kaalspruit, en dit is hier waar Maritz se laer gestaan het van kort na die moord op 17 Februarie 1838 tot Junie van dieselfde jaar. Tydens die moord het sy laer aan Boesmans rivier gestaan, maar daarna het hy versit om nader aan die Retief laer by Doornkop te wees. Die plaas het oorspronklik behoort aan die Voortrekker Jan Hendrik Robbertse. Die teenswoordige eienaar is Christiaan Pieter Pretorius, seun van Chris-tiaan Marthinus Pretorius, seun van Andries W. J. Pretorius, seun van A. W. J. Pretorius, die Kommandant-Generaal van die Voortrek-kers. Die plaas het van die begin af tot nou in die familie gebly. Die huis is gebou deur

Robbertse en daarna vergroot deur die grootvader van die teenswoordige eienaar. Daar is pragtige sierbome, ’n boord en ’n tuin. Hier het honderd jaar gelede die Voortrekkers bymekaar gekom, in laers gewoon, vergaderings gehou en helaas ook rusie gemaak. Die plaas het die naam “Strydpoort” gekry weens die groot onenigheid met Hendrik Potgieter en sy mense toe hy na die slag van Italeni besluit het om terug te gaan oor die Drakensberge.

Nadat ons by mnr. Pretorius verversinge geniet het, het ons tot aan die spruit gery om na die fort te gaan kyk wat oorkant op ’n klipkoppie staan. Die murasies is nog daar, gebou van geweldige groot klippe en ongeveer agt voet hoog. Daar is skietgate in die mure en twee skiet hokke oorhoeks. Van uit elke skiet hok kan twee mure bestryk word. Die binneruimte is ongeveer 50 tree by 48 tree en die skiet hokke ongeveer 7 voet by 15 voet.

Ek was nog nie in staat om vas te stel wanneer die fort opgerig is nie. Dit moet na die gebeurtenisse van 1838 gewees het, miskien toe die Boere tien jaar later weer daar in ’n laer gaan staan het. In elk geval is dit waarskynlik gebou as beskerming teen die Swartes. Op die gelykte regoor die ou fort is daar elf Voortrekker grafte, met klippe bedek. Op een daarvan is ’n klip waarop nog letters sigbaar is. Ongelukkig is die opskrif so verweer dat ’n mens nie seker van al die letters kan wees nie, maar die jaartal, 1838, is duidelik. So rus daar op hierdie mooi plaas “Strydpoort” sekere Voortrekkers wat in 1838 dood is.

Nadat ons daar afskeid geneem het van mnr. Pretorius, het ons verder gery na Winterton.

## IV. POORTJIE EN LABUSCHAGNESKRAAL

Die dorpie Winterton en die nedersettings hoewes langs die Klein-Tugela is op ou Voortrekker plase. Toe ons van Strydpoort kom, het ons op Winterton aangery by mnr. J. van der Merwe. Nadat mev. Van der Merwe met gewone Boere gasvryheid ons ’n middagmaal gegee het, hoewel die tyd daarvoor lankal verby was, het ons verder gery. Ons het oor die Klein-Tugela brug by Winterton gegaan en die pad gevolg wat regs uitdraai na Ladysmith oor Potgieters drif. Net nadat ons oor Lindeque spruit was, het ons die pad regs gevolg en ’n rukkie later op die plaas “Poortjie” gekom, die eiendom van mnr. A. W. J. P. van der Merwe. Dit is ook een van die plase wat vanaf die Voortrekker tyd nog in dieselfde familie gebly het. Sowel mnr. as mev. Van der Merwe is direkte afstammelinge van Andries Pretorius. Mnr. Van der Merwe vertel dat dit die begeerte van sy grootvader was dat hy in die maagskap sou trou, en so het dit gekom dat by sy vrou gaan soek en haar ook gekry het.

Die volgende stamboom toon aan hoe hierdie egpaar albei van die Voortrekker voorman, Andries Pretorius afstam:

Kinders van A. W. J. Pretorius
(Kommandant Generaal);
1. M. W. Pretorius (Die President)
2. Christiaan M. Pretorius
3. A. W. J. Pretorius

4. Kind van (2) : Dogter getroud Muller

5. Kind van (3) : Dogter Johanna get. Andries van der Merwe, “Poortjie”

6. Kind van (4) : Mev. A. W. J. P. van der Merwe

7. Kind van (5) : A. W. J. P. Van der Merwe

Dit is waarskynlik die enigste egpaar wat albei direk afstam van die Kommandant-Generaal

Die woonhuis en teenswoordige opstal is deur mnr. Van der Merwe gebou en aangelê. Die oorspronklike huis en opstal het hoër op in die poort gestaan, vandaar die naam "Poortjie."

Mnr. Van der Merwe het 'n ent saam met ons gery langs die pad na Skiet drif aan die Tugela. Ons het nie tot by die drif gery nie, maar tot bo op die rant, van waar 'n mens kan sien waar die drif geleë is. Daar het ons stilgehou naby die plek waar die huis op die Voortrekker plaas Labuschagne skraal gestaan het. Nou is daar nog net die oorblyfsels van die ou werf te sien. Daar staan nog drie geweldig groot adamsvy bome. Mnr. Van der Merwe sê dat die vrugte gedurende goeie jare nog pragtig is. Daar is ook 'n granaat- en 'n seringboom. Nie ver daarvandaan nie is die oorblyfsels van 'n dam by 'n groot kameel-doringboom, en verder is die sloot nog sigbaar wat die water na die dam gebring het van hoër op in die kloof, waar daar ook nog garingbome te sien is. Dis 'n pragtige plek en 'n pragtige poort, maar alles is verlate en vervalle. Net 'n Swart Kraal is daar vlakby. Tussen die vyebome en die pad is daar 'n aantal Voortrekker grafte.

Op ons weg terug het mnr. Van der Merwe ons die ou drif oor die Klein-Tugela gewys, naby die plek waar Kaalspruit in die rivier loop. Dit is op die plaas wat vroeër as "Deel drif" bekend was, maar nou die naam "Shelley" dra. Dit word gesê dat dit die plek is waar die Wen kommando oor die Klein-Tugela getrek het. hulle is toe langs dieselfde kloof op waarlangs ons gery het na Labus-chagneskraal en van daar is hulle af na Skiet drif, waar hulle die Tugela oorgesteek het.

Dit was taamlik laat toe ons op "Poortjie" terugkom, en kort daarna het ons die terugreis

na Brandkraal aanvaar. Ons was nog van plan om te gaan kyk na die oorblyfsels van die eerste kerk wat die mense in daardie buurt gebou het, maar dit was al te laat.